Bettie Fourie

van Pappie

# JAARBOEK VAN DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING

1938



*DIE BLOUKRANSNAG: Deur W. H. Coetzer.*

# JAARBOEK

# VAN DIE

# AFRIKAANSE SKRYWERSKRING

# 1938

Uitgegee deur

DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING

Posbus 8338 Johannesburg

## TER INLEIDING

## BY DIE DERDE JAARBOEK

Die nuwe Jaarboek van die Afrikaanse Skrywerskring probeer, net soos die geval met die twee voriges was, om 'n oorsig te gee van wat in Suid-Afrika en elders (hierdie keer Nederland, Vlaandere en Duitsland) op die gebied van die letterkunde plaasvind. Deur middel van oorspronklike werk en kritiese beskouings kry die lesers enigsins 'n beeld van wat daar op die oomblik gedroom en gedink word. Hierdie beeld kan uit die aard van die saak nooit volledig wees nie. Daar word nog steeds gewerk en gebou, en elke klein, goeie bydrae help ons 'n endjie verder op die weg van selfverwesenliking.

●

Vanjaar word die groot, heldhaftige dade van die Voortrekkers gevier. Oor die hele land is geesdrif opgewek en met toewyding word gearbei aan die verowering van 'n juiste begrip en waardering van hierdie pioniers se beskawingsdaad. Ook op die gebied van die letterkunde is daar bedrywigheid, maar heel weinig is nog gelewer wat ewe sterk en gespierd is soos die Voortrekkers se daad self. Ongetwyfeld sal uit hierdie gesonde nasionale gevoel wat deur die feesvierings opgewek is, 'n vaster sin vir tradisie by die Afrikaners ontstaan. Hulle sal daaruit leer om kragtig en positief te werk, om 'n suiwer en stuwende dadedrang te ontwikkel, vry van alle sieklike sentimentaliteit en armoedige dweepsug. Jong Suid-Afrika sal ywerig moet meehelp om deur naarstige, objektiewe wetenskaplike werk, om deur 'n liefde vir helder, ware en eenvoudige woorde, die Afrikaanse mens van die toekoms te vorm.

●

Dit is duidelik dat ons by 'n groot, onontwykbare skeiding in ons lewensbeskouing en denke gekom het. Nederland het dieselfde ontwikkeling in die laaste kwart van die vorige eeu deurgemaak. Dit was daar alleen veel heftiger en luidrugtiger as hier, omdat die strydmetode en omstandighede van ons s'n verskil het. Baie mense wil in Suid-Afrika die onmoontlike bewys. Hulle wil Voor-Tagtigers en Tagtigers terselfdertyd wees. Dit word verwarrend en belaglik. Hulle wil 'n stel begrippe en gevoelens huldig wat onmiskenbaar verdord, uitgeteer en deurgeskaaf is, en tog wil hulle — enigsins soos 'n ou man in die pak klere van sy jongste seun — voorgee dat hulle vooruitgang wil hê, dat hulle die nuwe bewonder, mits dit natuurlik eers by hulle selfaangestelde sensuur verbygeskram

het. Mens kan nie terselfdertyd ouderwets en nuwerwets wees nie. Om so'n goëltoer te probeer uitvoer, beteken net dat jy op 'n rek van onmoontlike tweeslagtigheid uiteengeskeur word. Wie in die toekoms die leiding wil gee, sal al die skone en waardevolle uit die verlede puur en tog beslis en van sy roeping bewus help om die nuwe Afrikaanse mens te vorm, gegroei uit eie tradisies, en tog 'n kind van sy tyd, fyn, skerp en volledig ontwikkel. Diegene wat onmagtig is om op te staan uit afgesaagde krete en slagwoord en gemeenplase en retoriek uit die jaar nul, sal ongetwyfeld as geestelike remskoene dien vir die nuwe beweging na skoonheid, aristokratiese geesteshouding en beskaafdheid in elke innerlike en uiterlike gebaar. Wie die nuwe en frisse egter wil, moet nie bang wees en almal tevrede wil stel nie. Hy moet 'n besluit neem en moedig volhou. Hy moet help om alle kragte wat vernuwing wil, te mobiliseer. Oor die bulte, jonk en fris in die dageraad, klink reeds die helder basuin-oproep tot die stryd.

●

Aan almal wat meegehelp het, ons hartlike dank, veral aan die redakteure van hierdie uitgawe: C. M. van den Heever, A. J. Coetzee en P. de V. Pienaar. Die redakteure wil soveel moontlik uiteenlopendheid, individualiteit van mening hê. In ons land word veels te veel 'n verderflike poging gedaan, veral onder ons studente, om hulle siele te „bewerk'' vir die een of ander propagandadoel, sodat almal presies eners moet dink en almal behoorlik kan haat en verag wat nie op dieselfde streep wil gaan staan nie. Hoe so iets met universiteitsopleiding en behoorlike denke te rym is, bly vir ons 'n raaisel. Ons soek na gedagtewrywing, na 'n skitterende, manlike botsing van fyn intellekte. Seker nie na 'n geveg met knopkieries, waarin mededingers eers geblinddoek is nie. Die gespanne ideë was altyd die weg waarlangs groot kulture hulle diepste wysheid ingeoes het.

DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING

Oktober 1938.



*„VROU EN MOEDER." — 'n Kleiner weergawe van die reuse-beeld wat Anton van Wouw, die groot Afrikaanse beeldhouer, vir die Voortrekkermonument in Pretoria gemaak het.*

Foto: Jo. Wesselo.

## TOTIUS

### VERGETELHEID

*Ek woon langsaan die oewer van 'n see.*
*Hul noem die see se naam: Vergetelheid.*
*Sy waters, donker-blink, is baie diep en baie wyd.*

*Wanneer 'k soet-mym'rend op die rotskus gaan,*
*lê wrakhout bo die dowwe waterlyn.*
*En telkens wek die sien daarvan in my 'n skerpe pyn.*

*Ek slinger hom, die wrakhout, in die see*
*— en saam met hom my smartherinnering —*
*dat hy kan wegsink in die dieptes van vernietiging.*

*Maar nee, daar's geen bedekking in dié see,*
*en daar's geen stilte in dié wentelvloed:*
*Wat wèg was, lankal weg was, voer hul my weer ingemoet.*

*Die wrakhout spoel weer uit die dieptes op . . . .*
*Ja, daar's 'n see met waters diep en wyd*
*en donker-blink, maar daar's geen waters van vergetelheid!*

# T. J. HAARHOFF

## DIE POËSIE VAN SAPPHO

Doricha was die beminde van Sappho se broer en het gewoon in die Egiptiese stad Naúkratis, wat van die see geskei is deur 'n reeks strandmere by die uitloop van die Nyl.

*Doricha, been is dit nou*
*wat die lint van jou droom-sagte hare*
*Sier, en die kleed wat ons ken,*
*geurig met mirre se reuk,*
*Waarmee jy eens die charmante*
*Charaxus in liefde omhul het,*
*Teder omhels het totdat*
*môre sy beker kom bied.*
*Ai, maar die singende blaaie*
*van Sappho se lieflike lied're,*
*Lewe en sal ook leef,*
*wit die papirus en skoon.*
*Salig steeds is jou naam*
*en Naúkratis sal nie vergeet nie*
*totdat die skepe nie meer*
*vaar op die vlei van die Nyl.*

●

# C. M. VAN DEN HEEVER

## DIE STAATSMAN

*Voor sy onsekere oë was nog twyfel*
*aan hoe die lewe deur sy skepsels groei,*
*en dikwels het hy angstiglik geweifel,*
*sy wese van 'n onrus volgevloei.*

*Maar in 'n maanlignag was God se stem*
*soos sware skokke teen sy jong gewete:*
*om alles te verlaat en nie te klem*
*aan vrede, uit angs vir stryd en vete.*

*En van dié uur was alles lig in hom,*
*'n helder gang na suiwer vorm en wil,*
*'n gees het oor die ledigheid gekom*
*en hy was van 'n wêreld die vaste spil.*

## DIE VERGEEFSE

*Dit is 'n stil begeerte om van die massa dwase*
*soos uit die ruheid self 'n vorm te hou,*
*dat een nie is 'n slaaf en ander magsdronk base,*
*maar almal bly en nederig uit God gebou.*

*Maar onder in die grotte slaap 'n donker dier*
*en deur die ingekloosterde sin kan hy nooit skou:*
*as almal juig: die vrye en ewige is hier!*
*ontwaak sy stem opeens, genadeloos en rou.*

*O Eindelose, aan wie ons nooit getrou kan sweer,*
*ons is uit dood en duister drif gehou,*
*geen oud-geworde wysheid kan die delglus keer*
*van hoëpriesters met 'n aardse klou!*

## LOUIS TRICHARDT SE EINDE

*Ver oor die baai vlam nog die sonlig oor die see*
*en laat my langsaam deel word van die vrede,*
*wat ek nog steeds ontvlug het, om in stryd verknee*
*te word deur magte wat hulle wreek nou in my lede.*

*Daar ver lê die Kolonie; oor die harde en skurwe*
*gebergtes het ons geswoeg die koorsige oerwoud deur,*
*geen sluwe owerheid of swartes kon ons vermurwe,*
*ons het teen sware winde koppig ingebeur.*

*Ek dink aan haar, die stille en tere, heengegaan*
*in stryd wat lewe tot 'n offerande buig,*
*en deur die jare het verdriet my krom geslaan,*
*en tog is hierdie hart nog ewe taai en ruig.*

*En nou is ons soos saad deur winde weggestrooi;*
*O Here, hoor 'n eensaam trekker se gebed,*
*laat niks verlore gaan: wat suiwer was en mooi,*
*in latere tye uitgegroei deur U volmaakte wet.*

## LELIKE KIND

*Stille, lelike kind,*
*wat laat jou bitter gedagtes kry,*
*wat kom so skerp deur jou denke sny*
*soos 'n skrale, yskou wind?*
*Die sjimpansee klim die tralies uit*
*met stadige vlermuis-lyf,*
*en lank bly hy na jou toe kyk*
*tot sy oë jou nader dryf.*
*Jy sien die mense wat hom terg,*
*tot sy voorkop roer van wraak,*
*want niemand weet wat 'n ondier kwes*
*of sy growwe siel kan raak.*
*Stille, lelike kind,*
*wat laat jou tere gedagtes kry*
*om lank by die akelige dier te bly*
*en troos by hom te vind?*

## DIE SKEDEL VAN 'N MENS-AAP

*Uit die oerwoud het jy gebuk en laag*
*vooroor geloop, met arms lank en slap,*
*onhandig dinge uit 'n rots gekap,*
*en eerste skemeringe het in jou gedaag.*

*Vervolg deur donker angste uit die aarde*
*het jy gevlug, gemompel teen die sterre,*
*en toe vergaan as skakel in die verre*
*en vreemde mense-stryd om sin en waarde.*

*En eeue en eeue het gewentel, jy*
*is weggeknoop in daardie wordingslot,*
*en in die skedel, opgediep uit klei,*
*sien ons die duister groeiproses na God.*

## SOU U?

*Sou U my gedagtes ken, O God,*
*hier waar ek daagliks gaan en nooit*
*kan opreik uit my aardse lot*
*na u Al-wete? Vind ek u ooit?*

*Is hierdie gees uit stof verfyn*
*en ons soos dowwe diere wat wag*
*sodat die eeue deur ons klein*
*begrip kan groei tot klaarder lyn?*

*Is al ons angs maar senuwee*
*wat, in die onrus deurgeskaaf,*
*geen hoëre wese weet om mee*
*verwant te wees as skepping-slaaf?*

*En ken die eeue ons, of bou*
*dit maar korale onwetend weg,*
*sodat daar uit verwarring vou*
*die sin van langgeleë en nou?*

*Sou U my gedagtes ken, O Here,*
*hier waar ek in 'n diepsee dink*
*en hoop dat al die heilig-tere*
*eens aan U oppervlakte blink?*

# W. HESSELS

## DE BEEK

*Omdat mijn hart zoals de rotsgrond is*
*waar geen fontein springt en geen bloem ontspruit,*
*o waterrijke wildernis,*
*drink ik als lafenis uw diep geluid*

*Ergens in 't bos uit koele schaduw-wel*
*begint uw lied,*
*en windt zich licht en springende en snel*
*door 't donker van uw eeuwig-groen gebied.*

*Waar is de stem die zoals water zingt*
*door donkere geheimen van mijn hart,*
*en met haar eeuwigheid het al doordringt*
*wat stom was en verstard?*

*Omdat mijn hart zoals de rotsgrond is*
*waar geen fontein springt en geen bloem ontspruit,*
*o waterrijke wildernis,*
*drink ik als lafenis uw diep geluid.*

## SPLEEN

*Koelheldre onverschilligheid*
*van asfaltweg en luchtkristal;*
*er is een vlijmscherp onderscheid*
*tussen elk ding in 't heelal.*

*Ach helderheid die my vermoeit*
*met veelheid als een prikkelwijn,*
*laat mij verloren en vervloeid*
*gelijk een stroom in donker zijn.*

## DE VOLWASSENE

*Toen hij nog jong en kwetsbaar was en open,*
*gewond door 't leven, angstig voor den dood,*
*droomde hij onder 't ritmies dansend lopen,*
*dat een onzichtbaar pantser hem omsloot.*

*Maar later, toen die droom hem was ontnomen,*
*zijn kwetsbaarheid tot harde eelt genas,*
*wenste hij wel dat hij nog zo kon dromen,*
*zo jong, zo teder en zo open was.*

## DE JONGELING

*Leven is verteerd worden in een gloed*
*van vreugde, leven is gaan*
*als een rank zeilschip op een vloed*
*van wildgeworden water; o, ik voel mij staan*
*op hoge bergen in de wijde wind*
*onder de hemel waar de wolken tronen;*
*ik ben de haastige muziek die vliegt*
*voorbij de vensters waar de mensen wonen*
*en dan nog waaiend in de verte wiegt*
*en achter bomen neuriënd verdwijnt.*
*Wanneer de wind komt, ga ik met hem mee.*
*Ik geef mij over als een bos dat deint*
*en strek mij langs de aarde als een zee.*

## MORITURA

*Zij werd de koele gangen ingedragen.*
*In de meren harer ogen lag haar ziel,*
*angstig en rusteloos, en vlammend viel*
*het zwarte haar om de melkwitte slapen.*

*Zij had alleen geweten van het leven*
*en altijd meer gelachen dan geschreid.*
*Zij kon haar warme aardsheid nog niet geven*
*aan stil bepeinzen van de eeuwigheid.*

*Maar waarom moest men haar met zonden kwellen*
*die haar jong bloed in vreugde had gedaan,*
*waarom haar donkre ogen nog ontstellen,*
*die reeds de Afgrond zagen opengaan?*

●

## J. KRUL

### DIE TREKKER

*Na die eerste skok bly hy stil,*
*verbyster deur die sienjaal.*
*Maar toe gloei sy oog van die wil*
*om vas te sit in die saal.*

*Te lank is die smaad al getors,*
*te lank is die onreg geduld.*
*Die tyd om sy skroeiende dors*
*na vryheid te les, is vervul.*

*Daar is niks wat hom kan weerhou*
*nie, hy het die wek-roep verstaan.*
*Die son en die veld bly hom trou*
*ondanks die gevaar — en hy gaan.*

*Want liewers die dood in die veld,*
*die tog se fatale geluk,*
*verraad getrotseer en geweld,*
*as te bly onder smadelike juk.*

*Hy gaan trek, hy baan hom 'n pad.*
*Hy antwoord die stem van sy bloed,*
*verlaat wat hy lief het gehad;*
*sy veilige bestaan en sy goed.*

*Hy volg die natuur se beraad,*
*die drif na die lewe se bloei.*
*Slegs trane en bloed is die saad*
*waaruit nuwe wêrelde groei.*

# REISBERICHTEN

## WALVISBAAI

*Een lome oceaan bespoelt het gele strand.*
*De aanblik dezer kuststreek is geen grootse,*
*of 't moest de kaalheid zijn van al die doodse*
*duinenrijen. Hier groeit geen boom, geen plant.*

*De emigrant, die hier moet binnenloodsen,*
*verwenst niet meer zijn oude vaderland*
*en vraagt zich af wat meer hem is verwant:*
*de Hottentot of de plaatijzren loodsen.*

*Smoorhete zandwoestijn. Armzaalge huizen.*
*Alle verwachting is al aan 't vergruizen.*
*De hoop was altijd te mooi uitgedost.*

*Hier zal hij alle weelde laten varen*
*en zijn verlangens stilletjes bewaren*
*tot tijd en wijle hij wordt afgelost.*

## KAAPSTAD

*Hier vinden wij iets weer van d'oude stam,*
*de plek waar Oost en West elkaar ontmoeten,*
*de herberg van de zee op d'oude route,*
*halfweg Batavia en Amsterdam.*

*De zon zet nu de Tafelberg in vlam,*
*rood, goud en paars. En 't is of helle stoeten*
*kolonisten 't moderne zeeschip groeten.*
*'t Verleden salueert, monter en stram.*

*Het vizioen verrijst vol kracht en kleur;*
*Janmaats, oostinjevaarders, bonte zeilen,*
*een machtig voorgeslacht, frank, stoer en stug,*

*met Jan van Riebeeck, d'Edele Commandeur.*
*Hun geest blijft hier om deze baai verwijlen.*
*Zo zien w'elkander aan de Kaap terug.*

## PRETORIA

*Een wijde luchtkoepelboog overspant*
*doorzichtig blauw de heuvels ter weerszijden*
*van de vallei. De ossewagens rijden*
*stadig en kreunend naar al-oude trant.*

*Stad van Oom Paul. Van lang vervlogen tijden*
*is nog de rust gebleven van het land.*
*'t Is of het leven nog slechts op de rand*
*van droom en daad langzaam voorbij wil glijden.*

*De huizen trillen in dit warme dal*
*van 't felle licht. Verrassend als een wonder*
*liggen de straten roerloos dromend onder*
*de paarse bloesems van de Jacaranda.*

*Een grijze Boer bepeinst op zijn veranda*
*der oude Republieken praal en val.*

J. F. W. GROSSKOPF

# OU LEEUMELKER

PARTY wintermôres as die droë lug so yl en glashelder oor die aarde hang, kan daarbuite op die vale veld dinge so onwesentlik verskyn—byna asof wat jy sien nie regtig waar kan wees nie.

Ek dink nie aan daardie *opgeefsels* wat ons almal ken nie: 'n pan met groen bome waar daar maar net dorre vlakte is; of 'n rant wat skielik in die lug hang; of die opstal onder in die leegte wat jy sien voordat dit na regte al uit behoort te kom.

Nee. Dit is iets anders.

'n Kaffer met sy kombers, te perd in die pad voor jou, of net 'n plaat doringbome, dié kan meteens so onwerklik en verganklik aan jou oë vertoon dat jy wil twyfel of daar regtig dinge bestaan buitekant jouself — ja amper, of daar so iets is soos jyself. En daar is 'n gevoel asof niks bestendig is nie, asof alles oor 'n minuut anders kan wees.

En op sulke vroeë winteroggende moet ek nou altyd dink aan een dag (dit was 'n paar maande ná die mynwerkersoproer van 1922 aan die Witwatersrand) toe ek 'n plek sou besoek wat so'n veertig, vyftig myl van Pretoria af gelê het.

Daar was geen wind en geen stof nie; en die bleek, dun winterlig het ook dié môre daardie onsigbare sluier van droomagtigheid om alles gevou.

Nadat ek 'n klompie myle tussen kafferstatte en afgeoeste landjies deurgery het, kom ek, bietjie verder-aan, deur 'n driffie skielik op 'n outydse aanleg af. 'n Paar groot ou perebome; 'n smal groen koringlandjie; 'n bos van grys ou populiere; lang, gestawelde klipmure. Jy voel, dis alles so ouderwets en vreemd —asof jy terugverplaas is in die dae van Paul Kruger en Piet Joubert — nieteenstaande jou eie moderne motor nie.

Dan merk jy darem hoe verwaarloos alles is. En jy sien die plek is nou ook al taamlik bebou: Daar is die koeliewinkel; daar die „Zuid-Afrikaanse Politie''; die skooltjie; en oral duik arme vaalgepleisterde huisies of blikpondokkies op.

Maar geen mens is te sien nie. Dit was asof ek in 'n droom is; en afwag wat nou gaan kom. En 'n myl of wat verder, om 'n draai waar 'n skotige hoogtetjie begin, is daar meteens, 'n entjie voor my langs die pad, 'n bondel mense met vreeslik opgewonde gebare.

Party dra geweers. Hulle het uit daardie motor uitgeklim. Twee armoedige gekledes leun hulle fietse teen 'n seringboompie. Hulle klouter die walletjie af. Daardie gesette een met die swart fez sal die winkelier wees; dis seker sy motor. My oog val op die kamaste en rewolwer van 'n konstabel; maar dit lyk nie 'n polisiegeval nie, want hy maak meer die indruk van 'n verleë seun wat saam op hol geja is. Voor beur 'n verwilderde jong Kaffer al teen die ander kant van die wal uit.

Toe ek langs die ander motor is, hoor ek duidelik die deurmekaarstemme. Ek klim toe ook uit en stap haastig agter die agt of nege mansmense aan.

'n Bietjie agter, ewe bedagsaam maar nog verbasend sterk, stap 'n baie ou man met 'n smal baardjie en 'n verbleikte jas. Ek help hom om deur die draad te kruip.

„Wat is hier aan die gang, Oom?''

„Hulle sê 'n groot dier het 'n stywe jong ossie gevang.''

„Maar Oom, daar is mos nie meer tiers in hierdie wêreld nie.''

„Miskien 'n leeu.''

„'n Leeu!'' Byna wil ek omdraai om te kyk of die torings van die Uniegebou nie nog te siene is nie. „Oom wil gekskeer met 'n arme dorpenaar?''

„As daardie skepsel nie lieg nie, het die dier Seef Britz se tweejaar-, geel ossie weggedra.''

Ons praat toe niks meer nie. Ons stap neffens mekaar aan. Toe sien ek dat die Kaffer, wat nog vooruitstryk, skielik stil staan en met 'n swaai van sy arm 'n kol op die grond beduie. Party hardloop vorentoe.

My maat brom: „Nou gaan die onnosele goed waarskynlik al die spore vertrap.'' En opgewonde roep ek: „Haai, julledaar! Moenie op die spore trap nie!''

Dit maak blykbaar die poliesmantjie se beroepsywer wakker, en hy keer die troppie dat hulle met 'n boog om die plek bly staan.

Toe ons twee van die agterhoede bygekom het, bekyk hulle met 'n sekere agting my goeie dorpsklere en handskoene.

„Kom Meneer van Pretoria?''

„Ja.''

„Het Meneer gehoor wat hier gebeur het?''

„Ja.'' En hulle gee effens pad dat ek naderby kan kom om te kyk wat daar te siene was. My ou maat druk sommer saam deur. 'n Vrypostige jong kêreltjie, beter gekleed, en met 'n blink haelgeweer teen sy skouer — ek het hom sommer vir die skool-

meestertjie geëien — dié spot: „Nou sal ou Leeumelker seker vir ons weet te vertel hoedat een van sy ou leeus weer opgestaan het om hom te soek, en toe sy padkos opraak, maar hier een van ons beeste gevat het.''

L e e u m e l k e r ! Snaakse bynaam wat hulle vir die ou kêrel gegee het, dog ek, terwyl ek my vererg oor die verspotte gelag van die meeste. Die ou man self het hom niks daarvan aangetrek nie.

Die plek waar die Kaffer ons gebring het, was 'n effens deurslagtige stukkie grond aan die onderent van so'n kiel wat ingesny het in 'n hoër plaat van miskien 'n vyf-en-veertig voet hoog. Verder-op was dié klofie nogal taamlik steil aan weerskante, en in sy bo-deel was daar 'n ruie doringboskasie, so'n sestig tree van waar ons staan.

Ek merk dat die ou man eers baie ondersoekend na daardie doringbos kyk. En met dié tref dit my watter skerpe blik daardie ligblou oë nog het, terwyl ek die oubaas op goed tagtig jaar sou skat. En hy het hom nog baie regop gehou.

Maar toe wys die Kaffer: „Kyk hierso die bloed, my Base. Hier het hy die os se keel afgebyt en die bloed gelek.''

Almal bol toe nader, en die ou man praat mooi: „Laat my asseblief net 'n oomblikkie eers die spore bekyk.'' Skielik fluit hy opgewonde deur sy tande. „Wragtie, dit was 'n leeu! en 'n knewel daarby! Kyk net hierdie voorpoot, amper so groot soos 'n middelslag bord.''

„A nee, Oom Hansie,'' kekkel een van die jonges, „moenie die Kaffer help in sy leuens nie! Daardie os se vleis hang seker nou al in hulle strooise.''

Maar nou is die meeste van sy maters wat na die duidelike spoor kyk wat vir hulle gewys is, darem ernstiger. En daar buk oom Hansie met 'n verbaasde gesig neer; hy ondersoek 'n spoor wat besonder skerp in die sagte grond afgedruk is. Vir 'n paar oomblikke kyk hy verwese op na ons: „Here, mense! Ou Sekeltoon self het daardie ossie gevang!''

Hy sê dit byna plegtig; sodat ons almal verstomd na sy gesig staar.

Net die meester terg nog: „Het jy hom ook gemelk?'' Maar niemand lag nie.

Seef Britz, 'n knopperige werksman — aan die rooi stof wat eintlik ingevreet het in sy hande en klere en gesig, kon jy sien hy moet 'n steenmaker wees of messelaar — dié bevestig toe: „Ja, in my jong jare het ek daar by Leydsdorp rond gewerk;

en al was ek self nooit met 'n leeu deurmekaar nie, het die mense my hulle spore baie gewys. Dis wis en seker 'n leeu dié.''

Oom Hansie het solank na ander spore gesoek. Hy wys na die kol dorings. „Ek sê vir julle, daar sal julle hom kry, met os en al.''

„Maar dan moet ons hom sommer opfieks,'' sê die meestertjie vermetel.

En oom Hansie kyk na hom: „As jy vir jou met 'n leeu wil inwikkel, dan moet jy jou k e n . En jy moet leeus ken.''

„Met 'n leeu inwikkel'' — sulke ou Boere-gesegdes is vir my 'n vreugde; en ek het sommer besluit om eendag bietjie by oom Hansie, of *Ou Leeumelker*, te kom kuier. Maar nou wou ek eers van hom 'n verklaring hê van daardie „sekeltoon.''

„Kyk, toe ek by die Mapog-kommando was, moes 'n korporaalskap van ons 'n pos inneem wat 'n paar uur van die hooflaer af was. En daar het leeus ons baie lastig geval. Hulle het van ons osse uit die hoë, digte takkraal uitgehaal, en selfs een van ons perde sommer hier by ons kom vang. Ná 'n rukkie het ons hulle leier se spoor haarfyn geken. Ons het hom self net af en toe met 'n skimp te siene gekry. Hy was 'n groot jong mannetjie met 'n donker maanhaar. Maar sy spoor kon jy nie mis nie. Een van sy linkervoorpoot se tone moet glo eenmaal seergekry het — miskien 'n slagyster! — en dit het heeltemaal opgestaan. En as hy op 'n sawwerige plek 'n diep spoor getrap het, dan kon jy duidelik die groot, skerp, krom nael van hierdie toon sien. Ons het hom toe ondermekaar *ou Sekeltoon* genoem.

„En kom kyk nou hierdie spoor! Dis 'n baie ou leeu. Sy naels is al byna weggeslyt. Maar hier sien jy, so effens dwars, die lang nael van die opgetrekte toon. Ek sê vir julle: Dit kan nie 'n ander leeu wees nie. Dit was ou Sekeltoon self!''

Maar „Ka-ka-ka!'' treiter die skoolmeestertjie nog altyd, „my pa was as 'n jong seun in Mapog se Oorlog; en dis al amper veertig jaar gelede. Hoe kan dit nou onmoontlik jou ou Sekeltoon wees?''

Dit lyk my toe self ook 'n bietjie kras, en ek vra: „Hoe oud kan 'n leeu word?''

„Dis verskillend,'' antwoord oom Hansie bedaard; „net soos by mense. Hoe oud reken jy dat ek is?''

„So by die tagtig rond,'' sê ek.

„Ek is twee-en-negentig. Dit lyk my glad nie onmoontlik dat 'n sterk leeu oor die veertig jaar oud word nie.''

„Ja, maar, . . . .'' val Seef Britz nou in, „of hierdie leeu nou dieselfde een is of nie, wat gaan ons doen met hom? Dit was my ossie.''

„Ja-nee,'' sê die meester, „ons kan ons vee nie sommer so goedsmoeds laat verskeur nie.''

Seef kyk hom net so bietjie ongeduldig aan en draai toe na die ou man. „Oom Hansie, Oom het vir ons al baie van leeujag in die ou dae vertel. Nou moet Oom ons help om die saak aan te pak. Oom kan een van ons geweers vat.''

„Een van julle skyfskietgeweers wil ek nie hê nie. Hulle koeëltjies is te lig. Dan moet julle my ou ‚Poena' laat haal. Dié roer het ek in Een-en-tagtig van die rooibaadjies gevat; ons twee ken mekaar. My kleindogter kan dit vir julle gee. Daar is ook nog vier patrone in 'n vetlappie wat ek net bo die voordeur onder die grasdak ingedruk het. Dit gaan mos gou met 'n motor.

„Maar 'n hond moet ons hê.'' Dit was asof die ou man se oë ver terugkyk: „As ek tog maar net een van my leeuhonde van daardie tyd hier gehad het! Maar my hond *Vreesniet* kan darem nie sleg wees nie, al is hy nie geleerd nie. Hy is ten minste nog van die opregte ou geslag. Bring hom ook saam.''

Die Indiër presenteer toe dadelik aan om gou die hond en die ou „Poena'' met sy motor te gaan haal. Een van die jongkêrels het saamgery om die hond vas te hou.

Onderwyl oom Hansie effens opsy op 'n klip gaan sit en wag het, asof hy met die hele spulletjie nou niks te make het nie, het ek die ander bietjie beginne uitvra oor hom. Ek kon sien dat sy bure hom maar taamlik onwerdig behandel, maar vir my was daar in sy hele voorkomste en in sy waardige spraak iets wat my getref het. Ek wou graag meer van hom weet.

Veel kon hulle my nie vertel nie. Hy was nog maar kort daar woonagtig. Vir jare het hy by 'n kleinseun op Fordsburg in Johannesburg gewoon. Maar met die staking 'n paar maande gelede, het dié sy lewe verloor; en onlangs het hy met die weduwee hierheen gekom. Hulle was maar arm, en die vroutjie moes probeer om met naaldwerk en stryk iets by te verdien.

„Hulle sê, hierdie hele plaas het in die ou dae aan hom behoort. Dis hoekom hy hierheen terugverlang het,'' vertel een. „Ek weet nie of dit waar is nie. Maar af en toe vertel hy vir ons van die ou dae in Transvaal, van Paul Kruger en ander voormanne, van Kafferoorloë en grootwild-skiet.''

„Dis sommer stories,'' beweer die onderwysertjie; „dit kry jy by al daardie bywoners uit die Kolonie wat hier ingekom het nadat die goud ontdek is.''

„Nee, hy is 'n ou Transvaler,'' sê Seef Britz. „Hy het al my voorouers geken; waar hulle gewoon het, en met wie hulle getroud was, en alles. Hy was in die oorlog van Agtien-tagtig en dwarsdeur die Driejarige Oorlog.''

„Ja, dis waar,'' bevestig die poliesman, „want ek weet dat hy 'n klein oorlogspensioentjie kry.''

Ek stap toe na oom Hansie, wat nog daar allenig sit, om 'n praatjie met hom te beginne; en ek vra of hy in Transvaal gebore is.

„Nee, man, daar was toe nog geen Transvaal nie. Paul Kruger is mos ook nog in die Kolonie gebore. Hy was net vyf en 'n half-jaar ouer as ek. Maar my mense het nie met die eerste trek ingekom nie — daar uit die Tarka. Dit moet so Drie- of Vier-en-veertig gewees het, want ek was al 'n opgeskote seun. My familie was nie eintlik vername mense gewees nie; ons het lank by die Krugers gebly. Ek was baie saam met Paul Kruger as ons in die winter met die vee getrek het, en op skiettogte. Toe ons vee bietjie meer was, het ons van hulle weggetrek en eie grond gekry.''

Effens onbeskeie nuusgierig vra ek toe: „Het Oom Hansie hierdie plek, by voorbeeld, in daardie ou dae geken?'' Maar hy het nie geantwoord nie. Toe gaan ek stil op my hurke by hom sit.

Na 'n rukkie vra ek: „Sal Oom asseblief vir my vertel waarom daardie ongepoetste kêreltjie netnou die woord *Leeumelker* gebruik het?''

„Wie steur hom nou aan so iemand?'' knor hy. „Maar ek sal vir jou sê: Ek hou van 'n woord wat jou 'n ding sommer laat v o e l. Maar vandag weet hulle mos van 'n geweer en van skiet niks meer af nie. As hulle mis geskiet het, is daar dadelik 'n nuwe koeël in die loop. Dit was in die ou dae vir ons 'n ander ding. Miskien verstaan jy dit: As jy so staan, met jou een kans, en wag, met jou voorvinger op die sneller, om 'n goeie skoot op 'n dier te kry; en dan m ê e l k jy hom so!''

„Ja, Oom,'' sê ek, „dis nou net die woord wat dit uitdruk.''

Die ou man kyk my verblyd aan. „Hulle kom my mos af en toe uitvra oor die ou dae. Ek is nie eintlik praterig nie, maar waarom sal ek hulle nie daarvan vertel nie? En een Sondag het ek vir hulle vertel hoe ek eenmaal daar anderkant Pilansberg met twee astrante leeus deurmekaar was. Ek het nie eers 'n hond by my gehad nie. Dit was 'n baie ruie plek, en die leeus het my bekruip. Net so af en toe sien ek die ore, of 'n stertkwas wat waai; maar daar was glad geen kans om die korrel sekuur

op een se lyf te kry nie. En ek met 'n eenloop-voorlaaier, gelukkig darem 'n doppiegeweer. En toe vertel ek hulle hoe die een leeu effens beter oopkom, en toe (waarby oom Hansie sy linkeroog toeknyp en sy arms ophou soos 'n man wat 'n geweer aanlê) . . . . en toe kry ek die korrel net agter sy blad, en toe m e l k ek hom!"

Hy het dit so lewendig beskrywe dat ek self met spanning geluister het.

„Maar dadelik begin toe daardie lawwe skoolmeester te lag, en hy vra of dit dan 'n wyfie was wat ek gemelk het. Hy en een of twee ander het my toe daardie naam gegee. Ek bly maar stil. Ek is oud genoeg om vrede te begeer. Vir neef kan ek vertel dat sy familie — ek het sy oupa se klomp goed geken — net so was: Grootbekke en gekskeerdery met ander mense, maar die kleinste hart wat ek nog in 'n Boer teengekom het. Sy oupa was ook 'n ‚Lojaal' in Tagtig se oorlog, maar hy het lank in die Vrystaat gaan wegkruip."

„En die tweede leeu?" vra ek.

„Watter tweede leeu? O, jy meen wat ek flussies van vertel het. Dit was die wyfie. Sy het my net tyd gegee om weer te laai. Jy sal jou verbaas hoe rats 'n man later word." En met 'n grappige glimlag sê hy: „Die het ek toe ook gemelk."

„Maar is 'n hond nou so nodig by leeu-skiet?" wou ek verder weet.

„Man, dit hang alles daarvan af. Hoe moet ons byvoorbeeld hierdie leeu, daar in sy skuilplek, onder skoot kry Maar as jy 'n goeie hond het, of beter nog twee honde wat blaf en kef, en hom beurt-beurt bevlie, maar rats genoeg om uit sy kloue uit te bly, dan word hy moedeloos. En jy kan hom so te sê met 'n byl opstap en hom doodslaan. Ek was nooit onverskillig nie, al het ek drie-en-veertig leeus geskiet wat ek van seker is, en ek het altyd probeer om een of twee goeie honde by my te hê."

Ek wou nog meer uitvra. Maar toe kom die motor terug. Om Hansie gee een skerp fluit, soos Kaffer-beeswagters, en hier kom so'n valerige hond na hom toe aangewaai en spring plesierig om hom rond.

„Kom hier, Vreesniet, oubaas se hond! Ja, jong, vandag moet ons twee die ding vir hulle wys," sê die ou man terwyl hy oor sy kop stryk.

Maar ek, moet ek sê, het met baie kleingelowigheid vir Vreesniet beskou. Hy was wel baie danig met sy baas, kon jy sien. Maar na 'n hond wat 'n leeu sou trotseer, het hy glad nie

gelyk nie. Dit was meer die soort hond wat jy so veel by die Kolonie se Hotnots sien.

„Maar Oom Hansie, sal hierdie hondjie by 'n leeu iets beteken? En hy lyk ook maar tingerig.''

„Man,'' sê hy amper verontwaardig, „dis 'n hond met 'n geslagsregister! Sy vaar se oupa-grootjie het my lewe gered; maar die leeu het hom gekry. En daardie hond se seun het my gehelp toe ek my laaste leeu geskiet het, daar onder aan Brandboontjiesrivier, net voor ek op kommando gegaan het met die Engelse Oorlog. Van daardie eerste een af het ek altyd 'n Vreesniet gehad, die een altyd 'n seun van die ander. Ek glo aan afstamming, en ek het in die aard gebly. Hy is bietjie swakker gebou, dit gee ek vir jou toe. Vleis was maar skaars gewees — ook vir my. Nee, man, ek maak staat op die goeie ou bloed in hom.''

Ek wou toe niks sê van die swakker bloed wat waarskynlik ook bygekom het nie, want die seun gee toe aan oom Hansie sy geliefkoosde ou Poena en die paar patrone. Die Indiër het nie uitgeklim uit sy motor nie.

Met die neem van sy eie geweer lyk die ou man sommer verander, amper jonger, sekerder van homself.

„Seef,'' sê hy, „nou moet jy gou omstap en bo die krans klaar lê, ingeval die leeu daar probeer uitvlug. En ek dink die poliesman moet met sy rewolwer maar ook daarbo wees.'' Albei luister dadelik.

Daar was toe nog drie koeëlgeweers, sy eie ou Martini bygereken, en die haelgeweer van die meester. En hy maak toe sy planne op hierdie manier:

Hyself, met Vreesniet, sou in die middel vooruitgaan. Die twee kêrels met die Lee-Metfords sou, effens meer na agter, regs en links die kante van die klofie vat. „En meester, jy moet sorg dat jy so'n drie tree agter my, aan my linkerkant klaarstaan met die haelgeweer.''

Nog nooit in my lewe het ek 'n mens so ontsteld en verslae gesien nie; hy was eintlik asvaal geskrik en hy kon kwalik sy stem laat uitkom. Maar eindelik kap hy teë: „Wie het nou ooit grootwild met 'n haelgeweer gaan skiet?''

„Meester,'' antwoord oom Hansie ewe geskik, „dit kan ek vir jou sê: As dit mag gebeur dat die leeu sommer op ons is, dan is daar niks wat hom nog só kan keer soos 'n tweeloophaelgeweer nie. Onthou, ek sal voor staan.''

Ek het my baie vererg oor sy antwoord: „O, Oom Hansie is self maar lugtig; en ek moet met die haelgeweer bystaan.''

Ek het my só vererg dat ek sommer my hand uitrek na sy geweer en ewe bars vir hom sê: „Toe, gee die roer vir my!'' Soos 'n kind, gee hy my die geweer en twee patrone. En haastig stap hy weg om by die Indiër in die motor te gaan sit.

Maar toe begin ek bietjie kalmer te oorlê dat daar vir my nie eintlik noodsaaklikheid was om my ongevraag in so'n ding te begewe nie. En tog, toe ek sien dat die ou man sonder 'n woord, net met sy vriendelike oë, vir my bedank, toe was ek meer tevrede.

Intussen het oom Hansie met sy hand vir die twee kêrels regs en links beduie hoe hulle moet hou, en self al beginne aanstap.

Almal was vreeslik stil en ernstig, amper soos by 'n begrafnis. Ek loer terug; en daar staan die twee ongewapendes met oopgerekte oë al ons bewegings en beskou — tot hulle eer moet ek erken, nie ver agteruit nie.

Oom Hansie sit vir Vreesniet op die spoor. Suutjies hits hy hom aan: „Sk-sk! Toe nou, oubaas se hond, haal hom daar uit! Sk-sk. Maar versigtig, my brak!''

En regtig, daar vat die hond die spoor en stap ewe opgeruimd voor ons uit; maar na my gevoel nie eens met die ernstigheid van 'n hond wat in 'n blomtuin op die spoor van 'n vreemde kat is nie. En die onrustige gedagte dwing hom by my op dat hy agter niks anders aan is as die ruik van vars beesvleis nie.

Sy baas, kon ek sien, is wakker en oplettend tot in sy laaste vingerpuntjie. Ek haal die hane van albei lope van my haelgeweer oor. My hande bewe.

Vreesniet, sowat twaalf tree voor sy baas, verdwyn in die ruigte. Dis doodstil. Ek hoor net hoe klop my eie hart. Meteens: wat is dit? Daar kom 'n diep geknor wat aanswel tot 'n swaar, dreigende gebrom, asof dit sommer hier by my is. Ek sien net hoe Seef Britz daarbo sy kop oplig en afkyk; en oom Hansie staan oorgehaal om sy roer aan te gooi.

Maar onmiddellik volg daar, wat my byna groter laat skrik het as daardie diepe brom-klank, die benoudste, skerpste angsgetjank wat ek nog ooit van 'n hond gehoor het.

En hier kom Vreesniet uitgevlug, met 'n vaart wat vir niks sal stuit nie, vas teen die ou man aan. En onglobaar groot, spring daar 'n donker leeu tussen die doringbosse uit. Ek sien hoe oom Hansie steier toe die hond tussen sy bene in hardloop. Wat sal nou gebeur? Maar hy ruk nog sy lyf weer reg; en

dadelik klap geweldig die ongewone dreunskoot van sy outydse roer dat dit dawer teen die kante van die klofie.

Ek sien nog die leeu spring. Maar toe hang vir 'n paar oomblikke die benoude, digte rookdamp van 'n ou swartkruit-patroon oor alles. Ek onthou dat ek in radeloosheid nog my oë gevryf het. En meteens gewaar ek: oom Hansie staan nie meer daar nie. Hy lê op sy rug, met die leeu bo oor hom.

Ek erken dit, vir 'n rukkie — waarskynlik was dit net 'n sekonde of twee — het ek verslae en besluiteloos stil gestaan. Ek sê net oor en oor aan myself: „Nou k a n ek mos nie 'n skoot hael afvuur nie!'' Maar skielik word dit vir my duidelik, die leeu het self sy doodskoot! Hy roer mos nie. En met dié is dit asof sy lyf slap word; en sy groot, harige kop sak neer op Oom Hansie se skouer.

En toe het daardie stowwerige Seef Britz gewys dat hy 'n man van handeling was. Ongelooflik vinnig, nog voor een van die ander, was hy by ons en gee dadelik sy verstandige bevele. Hy wys na die kamphek van populierpaaltjies: „Maak julle twee gou daardie hek los dat ons Oom Hansie daarop kan dra! En kom help nou gou, mense, dat ons hom onder die leeu uitkry.''

Maar toe gaan die ou man se ligblou oë oop en duidelik hoorbaar sê hy: „Toe maar, kêrels!'' En byna met 'n glimlag van vriendskap draai hy sy oë na die swaar kop op sy linker-skouer. Suutjies roep hy uit: „Jy ou Sekeltoon!'' Asof hy hom wil streel, soek sy vrye regterhand die leeu se gesig: „Ja, so moes ons twee oues . . . . !''

En toe was die lewe uitgeblaas; soos 'n nagkersie in 'n trekluggie. Die hand bly lê bo-op die leeu se voorkop.

Dit was eintlik maar weinige minute vandat ek die ou man die eerste keer gesien het. Tog was ek dieper aangedaan as langs die stoflike liggaam van baie mense wat ek beter geken het. Ek moes 'n oomblikkie wegkyk.

En daar sit, net 'n paar tree opsy, Oom Hansie se staat-maker-hond Vreesniet, die hond met 'n geslagsregister, en kyk, met tong uit sy bek, na my met die onnoselste gesig van selfte-vredenheid, asof die hele spulletjie hom niks aangaan nie.

Vir so 'n oomblik kom daar 'n woedende drif oor my asof ek vir hom die skoot hael op die meester se roer behoort te gee. Maar toe dink ek: „Wat help dit, al stam jy ver-langs af van 'n oupa-grootjie wat 'n vername leeujagter was, as jy self in die smerige agterbuurtes van 'n groot stad hond geword het? Jou baas het te veel verwag.''

Toe oorhandig ek die haelgeweer aan iemand. Ek sê: „Gee dit asseblief vir die meester, en ook hierdie patrone. — Vriende, nou kan ek van geen hulp meer wees nie; ek moet verder; my eie werk roep my. — Seef Britz, hier is twee pond wat ek kan mis: gebruik dit om vir ou Leeumelker 'n mooier begrafnis te gee.''

En ek groet hulle almal met die hand, ook die onderwyser wat weer nader kom.

Bo, waar my pad 'n boog maak om af te sak, kon ek terugkyk en die hele toneel daaronder nog 'n keer oorskou.

Maar wat ek belewe het, lyk te ongeloofbaar! En tog, daar lê nog die bruin hoop van die leeu se dooie liggaam. En daarnaas begin juis die draers, hoed in die een hand met die noodshulp-draagbaar aan te stap.

Ek kyk op my horlosie: Presies een uur en vyf-en-dertig minute gelede het ek voor my woning in Kerkstraat-Oos weggetrek.

SOPHIE ROUX

# TUSSEN LEWE EN DOOD

WAT sou dit wees dat hy nie vanaand opdaag nie?

Op sy breë, geboë skouers, asook op die openhartige ruheid van sy ou gelaat, sit die bedeesdheid waarmee hy gedurende die afgelope twee weke aand-vir-aand met besoek-uur die hospitaal ingesluip het, maar sku. Altyd storm daar onwillekeurig saam met hom 'n magtige atmosfeer van buitelug, van rou grond, van heldere gelag en óórluide stemme die siekekamer binne. Al sy pogings om by die keurige stilte van die vertrek aan te pas, is deur-'n-tyd aandoenlik potsierlik. Sy groot werkmanshande verwelk langs sy sye soos oortollige, sondige goed. Sy massiewe skouers lyk ongemaklik met 'n onnatuurlike koeshoudinkie. Hy knyp sy blou oë byna toe, asof hy skaambewus is van die glansheldere lewensblyheid van hulle en dit trag te verberg. Hierdeur loop hy dikwels teen iets vas, sodat hy gewoonlik 'n bietjie lawaai veroorsaak. Gereeld, elke aand gedurende besoek-uur, was hy daar. Peilreg, sonder om iemand aan te sien, na die uiteinde van die lang vertrek, tot voor sy ou vrou se krankbed, stap hy met selfbewuste ingetoënheid. Soms bring hy vir haar 'n bossie blomme wat hy soos 'n giftige ondier in sy regterhand dra. Sy verweerde, wêreldwyse, bont pet is altyd soos 'n anker in sy regterhand geklem, onder sy hart vasgedruk. Tussen hom en die opvallende bont pet is daar 'n duidelike verwantskap, dieselfde vabondagtige verleentheid en onderdrukte luidrugtigheid.

Ester is nog lewenssat. Nogtans is dit nou nie meer vir haar moontlik om weer in die negatiwiteit wat haar hier in die hospitaal beland het, te vergaan nie. Haar felle verset teen die goeie ou vrou, wat almal „Ouma Erasmus'' noem, het haar pynlik daaruit gelig. Sy hou hierdie gevoel wat in haar sied, dig en stil in haarself. Maar sodra oubaas Erasmus met sy skreeu-bont pet en sy geknelterde houding die kamer binnekom, styg hierdie giftige emosie tot haat in haar. Sy jammerlike versigtigheid bring 'n siek-senuweeagtige meegevoel in Ester tot stand. Sy hou elke keer haar asem op totdat hy op die liggroen hospitaalstoeltjie voor ouma Erasmus se bed neergesak het. Nou eers is Ester 'n raaisel vir die senuweespesialiteit wat haar sedert haar instorting, reeds maandelank, behandel. Op 'n aand, nadat sy weer die opwinding van oubaas Erasmus se aankoms in kamer no. 7

deurgemaak het, het die spesialiteit aan haar bloedrooi wang getik, onderwyl hy haar hard-helder oë probeer peil het.

„Snaaks. Jy lyk so gesond soos 'n vis . . . . Maar tog nie lus om te leef nie?''

Dag-na-dag verstar haar lewensmoegheid tot geweldige haat teenoor ouma Erasmus wat so 'n onblusbare wil-om-te-leef openbaar. Dit was bepaald nie goed dat Ester gister 'n gesprek tussen ouma Erasmus se geneesheer en 'n suster afgeluister het nie. Eers die vriendelike stem van die suster:

„Wonderlike oumens daardie, Dokter!''

„Hm. 'n Godswonder. Na regte behoort sy nie meer te leef nie.''

„Foei, Dokter? U sê so . . . so snááks?''

„Wel, volgens al die reëls en wette van die menslike liggaam behoort sy nie meer te bestaan nie.''

Die suster het haar skouers met 'n half-laggie opgetrek.

„Asof ek persoonlik self nie weet hoedat u u bes vir haar doen nie!''

„Doen net my plig. Dat sy nog leef is 'n wonder. Sy*self* wat God-alleen-weet-hoe dit regkry om nog aan die lewe te bly klou . . . ''

„Maar u bewonder dit tog seker? Haar geduld? Haar lydsaamheid? Haar *wil-om-te-leef?* Volgens u beroep behoort u dit mooi te vind.''

„Waarom? Op haar ouderdom? Met so 'n hart? Deur soveel pyn? Dis onnatuurlik. Onsinnig. *Ek* begryp dit nie.''

Die suster se stem het koel geword.

„Sy is 'n dapper, Christelike mens, my beste pasiënt.''

Hierna was dit asof die gesprek tussen die dokter en die suster deur 'n skêr afgeknip was. Onder 'n koue vyandigheid het die twee voor Ester se half-toe oë die kamer uitgevaag. Ester het haar oë digter toegeknyp en haar lippe saamgepers. Sy wou met alle geweld agterna skreeu: „Laat haar sterf, Dokter, laat haar sterf!''

Laas nag het sy 'n nagmerrie gehad. In haar droom het sy vir oubaas Erasmus soos 'n blinde sien dwaal en strompel. Op sy skouers was 'n las soos 'n bondel slingerende, klouende seegras, totdat dit duideliker geword het, en sy die seegraslote as die maer, dorre arms van 'n ouman wat gryp en klou, herken het: Die arms van ouma Erasmus. Gedurende die afgelope nag, asook vanmôre bid sy aaneen tot „sy-weet-self-nie-wat-nie'' dat ouma Erasmus, of anders desnoods syself, moet sterf. Dit skyn asof die uitgeteerde beeld van ouma Erasmus, met haar snerpende sedeprekies oor al die dae van

Ester se toekoms soos 'n dodende ryp sal hunker. Die haat teen ouma Erasmus brand nou soos 'n hel in haar. Sy is in die hel. Want sy vereenselwig haar met die mag van kwaad, omdat almal immers oortuig is dat ouma Erasmus 'n goeie mens is.

Van veraf tril 'n grammofoondeuntjie met die persoonlikheid en beweging van 'n siek diertjie wat ook genesing kom soek, die siekekamer binne. Dit sukkel deur die vertrek skynbaar elke persoon en elke voorwerp in die kamer treffend. Die holtes van Katrien se blou-bleek hande voel warm met 'n vreemde geluk wat soos 'n blom in haar oopgaan. Oor haar innerlike sedigheid en kuisheid swier hel-kleurige gedagtes aangaande haar geneesheer. Sy lê doodstil met die lewendige gedagtes in haar. Op haar siek-wit wang lê haar bruin haargolf soos 'n sagte, lewenlose vlerk. Vanmôre nog was suster Greta ontroer omdat sy oortuig was dat Katrien sal sterf. Vir die eerste maal was die suster se knap hande huiwerig met die spuitjie wat altyd vir Katrien so seermaak. Haar bedaarde verpleegster-oë was skielik te blink. Met sy gewone bitter-skerp tong het die geneesheer die suster kortgevat:

„Kom-bog, Suster!"

Onmiddellik daarna het hy vir Katrien gevra, baie ernstig, asof haar lewe daarvan afhang:

„Het jy al 'n jakaranda sien blom?"

Vir 'n oomblik het die suster hom skerp betrag. Katrien was egter te moeg. Sy sou maklik sommer so sy vraag laat verbygaan het. Alle woorde en alle mense was van gister af vir haar maar nes die wind in die boomtakke en onpersoonlik soos die lug. Maar die dokter se streng oë het haar aandag by sy vraag bepaal. Oor 'n wyle was dit kompleet net asof 'n jakaranda sy galmende suiwerheid van blou voor haar oopwolk. 'n Lied van kleur . . . Was dit die glans van die bloeiende jakaranda wat in haar oë weerkaats? Naderhand het haar lippe ook effe oopgegaan. Haar oë het syne gevind. Dit was asof sy hom plotseling ontdek het. Sy was oortuig hulle aanskou 'n blóu-blóu-blóu jakaranda digby mekaar, saam. Sy gelaat was hartstogtelik aangedaan. Hy het 'n stoel geneem en lank voor haar bed gesit. Soms was sy regterhand liggies op haar voorhoof. Nou en dan het hy vir haar so iets vertel, iets grappigs, of iets aangaande die buitewêreld. Hy het oulik beskryf hoedat alles nou begin verander, lewendig word met die lentetyd. Hy het vir haar in die geheim gelaat van 'n besondere soort tulp wat hy aan kweek was . . . Elkers het die geneesheer en Katrien mekaar aangesien en geglimlag, diep in mekaar se oë af. Dit

was vir Katrien 'n meer intensiewe vreugde as om op oom Serfaas se plaas in die helder wynbruin water wat plek-plek in poele vertraag, te tuur . . . .

Die pyn in Katrien se bors is beter, so-te-sê oor. Dalk het sy dit vergeet. Waarskynlik is dit nou nie meer die belangrikste gevoel in haar lewe nie, soos dit *wel* vanoggend nog was. Intussentyd was Petrus vanmiddag hier. Petrus, Katrien se man. Met 'n kragtige poging vestig sy haar oë op die bossie rooi angeliere in die koperbak op 'n tafeltjie voor haar bed. Hy het die blomme vir haar in sy armoede gekoop. Die dieprooi blomme lyk byna swart in die versluierde lig. Die donker, roerlose blomme staan daar voor haar simbolies, droewig. Arme Petrus. Vanaand het hy weer afgemat gelyk. Deur die dik brilglase het sy oë stroef gekyk. Dit is altyd 'n teken dat hy 'n harde dag agter die rug het. Buitendien was hy immers nog nooit gelukkig waar hy boekhouer van 'n skatryk Jood is nie. Dit is vir hom vernederend om vir 'n Jood te werk. Ook maak sy baas gedurigdeur misbruik van die arbeidsaamheid en goedigheid van Petrus. Petrus se onvergenoegdheid . . . Sou dit die waas van melankolie wees wat daar maar altyd vir Katrien oor haar man hang? Hy is 'n lang-vaal kêrel, met 'n maer, niksseggende gelaat. Sy langwerpige hande is welgevormd, fyn soos dié van 'n keurige vroumens. Sy langsame stem is 'n waarborg van haas oneindige geduld. Hierdie sakies weet Katrien aangaande Petrus. Verder is hy maar vir haar vaag. Wie die werklike Petrus is, weet Katrien nie. As hy egter aan een van sy venynige koliek-aanvalle onderhewig is, ook soms as hy vir haar op sy onbeholpe wyse liefkoos, verwek hy 'n skreiende jammerte in haar. 'n Jammerte wat 'n verpletterende uitwerking op haar het, waarvan sy siek en gedaan voel. Katrien se mond verteder asof paai-woordjies op haar lippe lê. Sy verfoei die nasie, die Jode. Haar bitterheid teen Petrus se Baas sluit die hele ou nasie in. As Petrus soms af-en-toe slegs in haar teenwoordigheid van sy Baas praat, is dit tussen sy tande deur. Dan noem hy hom: „Die Jood!"

As Petrus 'n vryer, gelukkiger bestaan kon voer, dan was sy waarskynlik lankal na-aan hom, dan hoef sy nie keer-op-keer in die bodemlose afgrond van hulpelose medelye af te stort nie. Vanaand kom terg al die griewe teen die Jood haar. Hy baar ook soveel vrese. Selfs wanneer Petrus een kéér per jaar sy drie-weekse vakansie op die plaas van sy welaf oom Serfaas deurbring, is die Jood ook die paaiboelie. Dan word dit versigtig in die mou gehou dat Petrus vir 'n Jood werk.

Destyds kon Petrus alreeds nie boer nie. Oom Serfaas wat hom grootgemaak het, was te raak en vinnig vir hom. Petrus se welgevormde hande het vir al die plaaswerk skeef gestaan. Al wat nog vir die oom pamperlang, is die idee wat hy nugterweet-hoe beetgekry het, dat Peet in die stad welvaar. Maar as die trotse ou Boer moes agterkom van die Jood, kry hy gewis 'n aanval van beroerte. Dan onterf hy sowaar vir Petrus. Katrien se mond verval. Sy lyk sommer tien jaar ouer. Oom Serfaas se plaas met die wit aronskelke op die walle van die slote en waterkuile! Vroeg in Septembermaand begin al die lieflikheid reeds daar, slaan roosrooi skynsels teen die berghange uit, asof die hoogtes bloos met velde en velde met heide. Die waters wat van die berge af, tussen die palmiete deurstroom, helder, ligbruin soos wyn. Katrien kom tot 'n geweldige besef. Petrus het nog nooit vir haar bestaan soos die plaas nie. Die plaas is haar lewensbaken, haar rigsnoer. Petrus was nog altyd maar 'n bysaak, Petrus die skim-wese. Oor hierdie plaas van oom Serfaas wat in die toekoms wag, kon sy solank volhou saam met Petrus in die mistigheid van sy melankolie. Sy skaam haar tot in haar siel. Want almal, veral oom Serfaas, keur vir Katrien, Petrus se deugsame, saggeaarde vrou goed. Niemand raai wat sy so pas eers self mooi duidelik met haar verstand begin te vat nie. Warrelend herhaal en herhaal haar gedagtes 'n soort protes: ‚As mens slegs die werklike Petrus kon vind! Weet *wat* hy is, behalwe 'n lang-vaal kêrel met welgevormde hande, en 'n swye soos 'n wolk oor hom! 'n Skim-mens . . . . . Nie *waarlik* soos die geneesheer nie!'

'n Golf skerp, hete geluk slaan oor Katrien. Die lig van 'n verbygaande motor weerkaats op die wit kamermuur, sodat skommelende glans en skaduwee-kolle daarop dans. Die kladeuntjie musiek word met een vaart harder. Haar sorge, haar medelydende oorwegings oor Petrus staan nou vals, nes aangematigde goed teenoor haar besef van die ander man, die geneesheer, wat haar wese deurdrenk. Nuwe en stok-ou gewaarwordings deur-aar haar. Tegelyk skyn sy in die wêreld van haar jeug asook in 'n wildvreemde geweste te verkeer. Die tintelende drome waarmee sy as kind gespeel het, asook die diepdonker hartseer verlangens waaronder sy as meisie gely het, wat sy nooit kon verstaan nie, wat slegs 'n pyn en 'n leegheid by haar agtergelaat het, dit alles, asook 'n ryke, nuwe emosie tas haar aan met 'n troebel-soet heimwee. Haar herinnerings aangaande die geneesheer, die man met die onwrikbare

oë, die genesende hande, staan soos helder blomme in haar verstand. Hulle is geurig met hernuwing van gewaardings uit die vergange, uit die dae van haar smal kindergesiggie, uit die dae van haar bittervreemde verdonkering tot maagdelikheid. Nou weet sy dat haar hart dit soos 'n stewig-verseëlde salfpot bewaar het. Duurvaste trouheid van mens se hart! Dit roep jou plotseling tot verantwoording. In haar verbeelding is sy geweldig gewaar van die gevoelige lewendigheid van die geneesheer se hande, die aanraking daarvan liggies op haar voorhoof, stewiger op haar pols. Die vlugtige beweging van sy hand oor sy voorhoof, die het 'n sjarme soos die vlerkslag van 'n voël. In sy donkerbruin oë kon sy oorwegings sien kom en gaan, byna sien verwesenlik tot besluite. En altyddeur is hy nonsjalant, skynbaar geheel-en-al onbewus van sy een mank been, van sy kruppel-stap. Dit belemmer nooit die fermheid van sy stem en blik nie. Sy hoor weer in haar verbeelding sy blote, egte stem. Katrien se gelaat word rosig sag. Sy lyk aandoenlik mooi. Haar oë gaan heeltemal toe, asof die gebrekkige musiekgeluidjie wat nog steeds van buite kom, 'n wiegeliedjie is. Dan skeur ouma Erasmus se hoes deur die spinnerag teerheid van haar oorgawe. Onrus duik yslik in haar op. Iets gaan nie akkoord nie. Sy word twyfelagtig oor die geluk in haar. Ouma Erasmus praat elke liewe dag oor haar eie huweliksgeluk, oor onselfsugtigheid en offervaardigheid. Ouma Erasmus vertel met soveel genot van die volslae sukses van haar veertigjarige huwelikslewe met oubaas Erasmus. Elke stroewe hoesie van die oumens word 'n waarskuwing teen Katrien se onbegryplike geluk wat niks met Petrus te doen het nie. Sy begin te onthou, die hele onbesproke lewe van ouma Erasmus, soos sy dit oordags, soms hygend, stukkies en brokkies aan Ester en Katrien vertel het. Sonder erbarming weef Katrien se gewete dit saam tot 'n hegte behangsel van gryse regvaardigheid tussen die ontblote innerlikheid van haar hart en haar flagrante geluk van net-nou. Katrien se oë word siek-moeg asof hulle nog nooit jakaranda-bloeisels aanskou het nie. Sy sleep haar alledaagse bekommernissies vreesbevange terug in haar bewussyn: Martha, die huismeid, is so dom, werk slegs bolangs, sien net bolangs raak . . . Teen dat Katrien weer eendag tuiskom, lê alles gewis en seker oorhoop . . . . Vanaand sal Martha nooit eers merk dat die baas neerslagtig is nie. Vanaand het Petrus niemand om vir hom lekker vars pannekoeke te bedien nie, om sy pantoffels aan te dra nie. Hierdie oorpeinsinge ontaard in 'n doellose gesuf. Katrien voel ontdaan

van alle goed en alle kwaad, ook slegs 'n skimwese wat nog net gedroom het, nog nooit gelewe het nie, weer slegs die lewensgesellin van Petrus, in die uiterste uiteinde van verlatenheid, 'n verstoteling van die lewe.

Asof die musiek-rapsie bewegende krag het, roer die swaardlelies in die blompot voor Ester se bed. Die hoogste blom, 'n trotse wit lelie, leun as 't ware meer agteroor. Sy kelk openbaar binnekant onduidelike pers merkies, oulike, dowwe strepies, asof 'n kind met bloupotlood daarin gekrap het. Twee vlamkleurige bloeisels het bloedrooi vlekke in hulle harte. Hulle tril nes gewonde goed. Ester se asem jaag van opgewondenheid, van gretige behae. Mooi, mooi lewe! 'n Fyn geur, 'n donsligte persoonlikheid van swaardlelies walm om haar. Die liggroen, geel, dofblou en rooskleurige hospitaal-stoeltjies staan in die kamer in die half-donker rond soos kleurplasse in 'n droomwêreld. Die neulende musiekgeluidjie van buite af, troetel om alles heen, haar hart in soos 'n siek diertjie wat teen haar aanvlei. Op straat fluit iemand 'n dansdeuntjie. Die plesierigheid daarvan seipel deur die rare volmaaktheid waardeur sy omring is. Vloeiende minute waarin haar kranke gemoed rus . . . Maar nou hoor sy 'n stem, 'n knakkende, hygende stem, die stem van 'n siek oumens. Ouma Erasmus praat langsaam en snak elkers na haar asem. Die verpleegster voor haar bed buk bekommerd oor haar. Die lig bokant haar bed is helder aangeslaan. Met priemende oë op die siek ou vrou gevestig, luister Ester. Ouma Erasmus, versoek, *smeek* die verpleegster om haar man te vind. Sy verduidelik dat sy uiters siek voel, dat sy nog nooit, gedurende veertig jare, een enkele nag haar oë gesluit het sonder hy by haar was nie. Die verpleegster gaan suutjies weg. Ouma Erasmus moet kry wat sy verlang. Sy is baie goed, baie siek en oud — buitendien is sy die pronk-pasiënt van kamer no. 7. 'n Versadigde trek kom op ouma Erasmus se gelaat. Dit verdryf die vroomheid waarmee sy nou-nou met die verpleegster gepleit het. Haar lippe roer. Sou sy dan alweer bid? Sy bid dikwels oorluid vir Ester en Katrien, veral Ester, omdat die meisie so weerspannig teenoor die lewe is. Ouma Erasmus dank die Heer dat sy nog gespaar bly om goed te doen waar sy kan. Ester hou die prewelende lippe met brandende oë dop. Dit is asof sy haar oë moet bedek voor die onverbloemde lelikheid van die ou vrou. Maar sy kan nie. Haar haat dwing haar blik meedoënloos op die skamele grys haartjies, die half-dooie oë, die grys-geel vervallenheid van die gelaat en hande. Ester se afsku verskrompel die bloeiselagtige atmosfeer wat haar hier na-aan die frisse swaard-

lelies omsluit het. Haar gees verseg dat ouma Erasmus vir haar moet bid. Met haar heet-harde oë wil sy woord-vir-woord wat in gebed van die bewegende lippe mag kom, doodskroei as sy kan. Hierdie tierende haat martel Ester. Sy sou ontvlug daaraan as sy kon, maar dit is reeds deel van haar, soos haar arms en bene. Wanhopig druk sy die muurklokkie om 'n slukkie water. Die koolrooi liggie spring te voorskyn, iets jolig, jonk. Dit bring verligting. Daarop hou sy haar blik, totdat sy uitasem op die kussings terug val. Dit is asof die hele kamer onderstebo moet wees met die aardbewing van ontsetting wat sy deurstaan het. Maar hier sluimer Katrien langs-aan, haar winkbroue indrukwekkend op haar doek-wit voorhoof. Die kamerdeur gaan geluidloos oop. Onsekerig bly staan 'n ouerige man in die oop deur. Soos 'n wilde dier wat vasgekeer is, kyk hy een keer vlugtig-sku na agter. Daar agter hom staan die rein gedaante van die nagsuster soos 'n wag-engel. Oubaas Erasmus maak 'n lompe, steierende beweging vorentoe, asof hy onverwags van 'n hoë trappie afstap; hy begin aanloop na die bed waar die naglig helder brand. Strak gaan hy op die krakende, tingerige stoeltjie sit, soos 'n houtpop kyk hy oor sy ouvrou verby sonder om te groet. Ouma Erasmus laat dit nie in haar weg staan nie. Haar oë klem aan hom met tevredenheid. Sy groet hartlik: „Naand, my hart!"

As hy nog g'n woord sê nie, strek sy haar dorre hand uit en raak aan syne. Oubaas se houding bly dié van 'n starre houtpop. Die nagsuster sien hom met ontsetting aan. Ouma Erasmus se vervalle mond raak afskuwelik verwronge. Haar stem is egter nog vroom: „Sustertjie, my man sal maar die hele nag deur by my moet waak."

Die houterige figuur voor die bed verstyf enigsins. Ester krul inmekaar van magtelose woede.

Toe die verpleegster vanoggend die pasiënte begin was, het oubaas Erasmus op 'n kortaf bevel van die nagsuster, vaak-onnosel die kamer uitgestrompel. Onderwyl hy die kamer verlaat, het ouma Erasmus effens gesnork.

Vanmôre is Katrien glad nie wel nie. Vroeg-vroeg was haar dokter en verpleegster by haar bed. Later is die verpleegster weg, maar die dokter het gebly. Telkens het hy suutjies met Katrien gepraat. Sy het nooit geantwoord nie, slegs geglimlag. Een keer het hy haar met sy arm vir 'n paar minute orent gehou. Aaneen het sy hom aangesien en geglimlag met haar bleke lippe. Lank nadat die verpleegster vir haar 'n ligrooi drankie in 'n glasie gebring het, het hy nog by haar gebly. Voordat hy uitein-

delik gegaan het, het hy nadruklik vir Katrien gesê: „Nou bietjie slaap. Jy is al sommer heelwat beter.''

Katrien het met groot, liewe oë na die deur waardeur hy weggegaan het, gelê en kyk.

Gedurende die nag het ouma Erasmus blykbaar nuwe lewenslus opgedoen. Saam met die son in die hemel het sy met haar lewenslus begin frankeer. Sy straal die ene goedheid. Met die oopmaak van haar oë het sy opgemerk dat dit 'n lieflike dag is, 'n dag waarvoor mens die Heer behoort te dank. Sy het uitdruklik na Ester gekyk en gesê dat dit op so'n dag soos vandag 'n onvergeeflike sonde sou wees om neerslagtig te bly. Maar Ester het net 'n blinde haat-blik op haar gerig. Hierdeur was ouma Erasmus glad nie van stryk af gebring nie. Sy het soet en lief opgemerk: „Vanmôre wil ek darem vir Ester ook sien lag, ook één keer sien bydra tot die geluk van ander. Kyk, hoe jonk en gesond is jy nog!''

Ester lê maar net daar op haar bed en háát en haat vir ouma Erasmus. Katrien se blik draal nog op die deur. Oor haar gaan ouma Erasmus se uitgedoofde oë berekenend. Blykbaar het sy nie gehoor dat Katrien se dokter haar vermaan het om te slaap nie. Want sy begin vriendelik intiem 'n diskoers met Katrien.

„Ja, kind. Jou dokter is danig goed vir jou. Of hy nou 'n knap dokter is of nie, weet ek nie. Maar hy is danig goed vir jou. Hulle sê mos die Jode is almal so vernuftig. Veral in jou geval mag dit nou moeilik gaan, want hy is jou dokter, en soos ek sê, *alte* danig goed vir jou, maar pas op! Onthou, mens kan die ou nasie maar nie te veel vertrou nie. Daar skuil altyd iets agter hul doen en late . . . .''

„'n Jood!'' Kreet Katrien saggies. Sy kom effens orent, val onmiddellik weer sidderend terug op haar kussings. Ouma Erasmus vervolg asof sy nie die sagte uitroep van Katrien gehoor het nie.

„Jou man lyk vir my so'n goeie mens. So 'n ordentlike Afrikaner. 'n Man wat mens moet waardeer . . . .''

„Nee, maar ouma . . .'' vang Katrien skril-senuweeagtig aan. Dan stop sy plotseling. Sy lyk so snaaks. Sy glimlag soos 'n dronk mens; haar hoof gly al meer van die kussing af. Ester druk die muurklokkie. Sy hou haar vinger sekonde na sekonde op die klokkie, totdat 'n verpleegster boos in die deur verskyn.

„As jy dalk dink ons is doof!''

„Kyk! Katrien . . .'' roep Ester opgewonde.

Hierna raak alles in kamer no. 7 vir tyd en wyl in rep en roer. 'n Paar susters verskyn een-twee-drie rondom Katrien se bed. In Ester se oë kom 'n donker besluit, 'n onbeweeglikheid. Sy kyk na ouma Erasmus. Die ouvrou se lippe roer in gebed. Ester sien nie later Katrien se dokter inkom nie. Sy hoor hom slegs bars verneem:

„Wat het julle met my pasiënt aangevang!''

Daarna was dit so stil dat mens 'n speld sou kon hoor val. Op die gedempte bevele van die geneesheer, het die susters haas geluidloos begin handel en beweeg. Ester kom so ietsie te hore van wat die dokter beveel.

„Suster, bring alles hierheen. En begryp, al roep wié my ook, ek verlaat haar vereers vir geen oomblik nie!''

Ester begryp dat Katrien waarskynlik sterwend is, Katrien wat altyd so lief is, Katrien met die mooi oë. Onverwags spring Ester uit haar bed. Haar wange is bloedrooi. Sy wys na ouma Erasmus: „*Sy* behoort dood te gaan!''

Gou-gou is twee susters by haar. Hulle paai-paai haar terug in die bed. Ester merk hoedat die susters hul hoofde teen mekaar skud, hul winkbroue optrek. Maar syself weet dat sy nie gek is nie. Gedwee duik sy onder haar dekens weg. Sonder enige ag te slaan op die toneel wat so vlakby hom afgespeel word, buk Katrien se dokter besorgd oor haar. Nadat die senuwee-spesialiteit weer vir Ester kom besoek het, bring die suster vir haar 'n galbitter drankie.

'n Gedoente wek haar uit haar swaar slaap. Met moeite dwing sy haar slaap-swaar oë oop. Deur die venster sien sy dat dit reeds aand is. En dit was asof sy nou-net daardie bitter drankie weggesluk het! Sy voel suf en lusteloos. Nogtans merk sy dat die nagsuster doodstil langs ouma Erasmus se bed staan. Die ou vrou gaan soos 'n besetene tekere. Sy skreeu en hyg en maak woeste gebare met haar hande.

„Bring hom . . . my toe! Ek moet . . . hom oppas . . . Almal agterbakse . . . hekse . . . kastig . . . ver . . verpleegsters . . loer nes . . katte . . Mens se man . . af . . te . . konkel.''

Die nagsuster probeer die wild-swaaiende hande vashou, maar sy wring haar los

„Los my . . Ha! Met jul . . fyn lyfies . . dom . . popbakkies . .'' Sy begin skril-kekkelend te lag. „Toemaar . . te slim . . vir julle. Dink ek sal doodgaan! Hom . . in . . kwaad . . sterk! Sal nie . . *Sal nie* . . Ky-y-k al die vroumense . Sondig . . ellendig . . . .''

Ester se verstand is nou kristalhelder. Sy bespeur dat Katrien tenminste uiterlik 'n groot verbetering ondergaan het. Van skone verbasing skyn sy heeltemal opgewek te lyk. Ester self voel 'n nuwe mens, noudat haar haat teen ouma Erasmus verdwyn het. Dit het sommer vergaan onderwyl sy na die krytende stem van die oumens geluister het. Só iets was tog immers nie die moeite werd om te haat nie! Die nagsuster kom na Ester se bed toe. „Lekker geslaap? Lê maar rustig. Sy yl. Dalk sal sy stil word sodra haar man kom. Ons het hom laat roep . . .''

Ouma Erasmus het nog hortend, onduidelik gemompel toe haar man later ingekom het. Vanaand lyk hy waarlik gehawend. Aan sy baadjie is donsies, aan sy linkermou klou 'n lang, wit rafel. Asof hy homself hals-oor-kop geklee het, is die eenkant van sy baadjie se kraag na die binnekant gevou. Selfs sy hare lyk ongekam. Nogtans maak hy vanaand 'n waardiger indruk op Ester as vantevore. Sy blou oë is rustig wyd-oop, sy houding gemaklik. Vanaand wek hy nie 'n jammerte by haar nie. Hy loop na sy ou vrou se krankbed, asof hy doelbewus iets tegemoet gaan. Soos die vorige aand, groet hy vanaand weer nie. Hy gaan nes gewoonlik op die pieperige stoeltjie wat kraak, sit. Ouma Erasmus maak ook nie haar mond oop om 'n woord te sê nie. Haar dun, geplooide lippe is stewig geslote; met haar wesenlose oë bespied sy hom . . . .

Buite het dit begin reën, prik-fyn druppeltjies wat 'n wasigheid op die ruite vorm. Vêrweg het die donder kort-kort gedreun. Dit is die eerste lente-reën vanjaar. Onderwyl die reën buite suutjies ruis, kruip 'n snoesige geselligheid langsamerhand in kamer no. 7. 'n Soele ontspanning kom oor Ester. Sy voel in staat om vir ure aaneen te slaap. So tussen wake en slape in, hoor sy vir Katrien praat. Ester wonder of Katrien in haar slaap praat; daar is 'n sing-klankie in haar stem.

„Kan die bloeisels ruik . . . . oom Serfaas se plaas. Rivier dréún . . . . kant-en-wal . . . . ''

Dadelik is dit vir Ester asof sy 'n bloeisel-geur kry. Hiermee raak sy aan slaap.

Dit is asof die gesmoorde geluid wat uiteindelik vir Ester in die hartjie van die nag wek, vir 'n lang tyd in haar slaap aangegaan het. Noudat sy min-of-meer by haar weste is, hoor sy dat dit uit die rigting waar ouma Erasmus se bed staan, afkomstig is. In die onsekere naglig kan sy eers niks wys word nie, net die groot skaduwee wat barok op die wit muur fatsoeneer en sidder, sien. Dit is die skaduwee van oubaas Erasmus, wat teenoor die lig, voor ouma Erasmus se bed, buk. Hy buig oor 'n

spartelende bondel op die bed, waarop hy met geweld 'n kussing skyn te druk. Ester se oë val haas uit haar hoof. Sy verkyk haar byna. *Dan* is haar oë op die op-en-af dobberende skaduweereus op die blanke muur, *dan* op die duistere roering onder ouma se beddegoed waaroor die geboë figuur van die ou man dreigend bly. Ester ondergaan 'n gewaarwording dat voetstappe steelsgewyse aankom, dat daar buitekant 'n sissende gefluister aangaan. Dit is asof 'n ysige bries van vrees langs haar slape trek, haar asem vir 'n oomblik wegwaai. Toe begryp sy dat dit maar net die reën is wat nog aaneen val. Intussentyd het oubaas Erasmus orent gekom. Nou staan hy roerloos voor die bed. Hy staar lank na die plek waar ouma Erasmus se hoof behoort te rus, waar 'n spierwit kussing lê. Op die hele bed is daar nou nie die ligste beweging te bespeur nie. Langsaam tel hy die kussing op. Daaronder kom iets onduidelik te voorskyn: die lelike ou gelaat van ouma Eramus. Versigtiglik lig hy die ou hoof. Die gryse haartjies val tôiingrig, losserig oor sy arm, die hoof rol magteloos na eenkant-toe. Dan lê hy die lusteloos rollende hoof metodies op die kussing. Statig neem hy weer op die stoeltjie, waarop Ester hom gereeld elke dag, drie weke lank, sien sit het, plaas.

Ester kan haar oë nie van hom afhou nie. Hy verbaas haar so. Maar 'n geweldige vermoeienis oorval haar. Sy wonder half-deur-die-slaap, maar kan haar oë nie vir tien sekonde daarna oophou nie.

Die volgende dag vertel een van die verpleegsters haar dat ouma Erasmus gedurende die nag aan 'n hartaanval oorlede is. Ester het nooit weer vir oubaas Erasmus gesien of van hom gehoor nie.

●

KOOTJIE VAN DEN HEEVER

# STILLEWENS

OP die eindelose Karroo-vlaktes waar die wêreld dag na dag staan en tril in die meedoënlose strale van 'n skroeiende somerson en waar die eensaamheid van lang en vervelige dae afgewissel word deur die eensaamheid van eentonige en swoel somernagte, woon oom Gerbrandt Engelbrecht en sy vrou, tant Annie. Hulle woon hier aan die eindpunt van 'n stuk vlaktewêreld wat teen 'n skurwe randjie met sy blitsende en grysgrou ysterklippe eindig.

Net so dor soos die vlaktewêreld en net so rooi-bruin soos die grond wat die wêreld hier dek, net so dor en vuilvaal is die taaie en seningdroë liggaam van oom Gerbrandt. As hy wandel, wandel hy alleen en dan word sy gestalte teen die trillende lug net so eensaam soos die eensame en maer, rooi dwarrelwinde wat dag na dag oor hierdie godverlate vlaktes wals en rondomtaliedraai.

In sy gees kom daar selde beroering. Sy stem is eentonig, skor en ver soos die aanhoudende kriekesang in lang en swoel somernagte. Hierdie wydtes van veld, hemel en lug het van hom 'n eensame mens gemaak — eensaam soos die rooi aalwyne hier bokant sy huis teen die randjie. Hierdie aalwyne het dan ook met die loop van die jare die trots van sy hart geword, want saans as die son oor die Karroo-vlaktes begin kwyn, verrys hulle helderrooi teen die lig van die dalende dag en steek hulle kandelare hoog die persblou lug in soos dankbare bidders wat hulle Skepper loof en prys, dat Hy hom ook oor verlatenes erbarm en dat God ook sorg vir eensames wat ook hulle deel aan wêreldsmart in hierdie wêreld van stille-eensaamheid ly.

Nou dat die son weer vanaand daar ver ondergaan en nou dat die aalwyne weer hulle rooi kandelare na die kaal hemel daarbo verhef, dink hy oor baie dinge na. Sy gedagtes kom soos 'n trop skaap by 'n kraalhek by hom verby. Hy ken hulle almal. Hy kom maar so saam met hulle uit die ver verlede. Elke dag oordink hy 'n stuk lewensgeskiedenis en nooit word dit oud nie, nooit word hy daarvan moeg nie. Dis soos 'n dierbare skat waarin hy elke dag grawe om die skoonheid daarvan vir die soveelste keer te bewonder en te geniet. Maar daar is ook droewige herinneringe. Droewig omdat hy al dig by die grense van die ewigheid was, veel met sterwendes gewerk het, wanneer die doodstrekke op die gesig lê en self baie grafte gegrawe het om dierbares vir

ewig in weg te lê. En soos hy vanaand hier agter sy huis op 'n streepsak aftrekwol sit en weer die beeld van die wydse vlakte, die trotse aalwyne en ondergaande son in sy siel opneem, dink hy aan al die geliefdes wie se son soos daardie Karrooson nou daar ondergaan, ondergegaan het. Sou die mens se lig wat hy hier op die wêreld uitgee, ook hemel-toe gaan net soos die son s'n, want elke aand as die son ondergaan, gaan sy lig iewers heen. Hoe anders kan die duisternis van die nag dan hier plek kry. Daar is 'n plek wat al hierdie lig opneem en dit is seker God, want God is lig. So leer Godswoord ook die mens. Al is die nag ook hoe swart en jy is by Hom, sal jou voet hom nie aan 'n steen stoot nie. Sy oë gaan onbewus na die kaal hemel daarbo. Ver — baie ver, bokant 'n ketting swart randjies begin die aandster te wink-wink en hier naby hom verrys die rooi arms van die aalwyne trots na die wye uitspansel. Netnou maar as die nag hier rondom hom op sy plasie is, sal daar baie lig aan die hemel wees. Die strate van die hemel sal blink, maar God sal ook hier by hom en Annie wees: want op berge en in dale en oweral is God.

Die roerlose liggaam kom effens in beweging. Hy vat met die groot plaasboerhand aan die vosbaard. Dat daar soms tog sulke wonderlike gedagtes by die mens moet opkom. Maar dit betaam die mens om te dink, want God self het gesê dat sy volk verlore gaan weens hulle weinige kennis. So het die herder van hulle gemeente ook eenmaal met 'n nagmaalsbediening gesê.

So sit oom Gerbrandt stil voor hom en peins totdat tant Annie met haar arms op die onderdeur kom leun en vra: „Hoe sit jy dan hier so alleen, ou man?'' Dis of daar 'n wonderlike stilte tussen hulle neerdaal. Nog 'n ruk lank sit hy so, toe antwoord hy: „Nee, ek sit maar sommer hier oor allerhande dinge en prakseer.'' Seker weer met die verborge dinge besig, dink tant Annie. As Gerbrandt die aand so stil agter die huis sit, kan jy maar glo dat hy weer half in 'n stryd is. Maar tant Annie se hart is vanaand seer. Haar moederhart verlang na haar kinders. Dis nou al vir die afgelope tien jaar dat sy en Gerbrandt stil en alleen hier op die plaas woon. Hulle het swaar aan hulle kinders grootgemaak en vandag het hulle geen plesier van hulle nie. Hulle is sommer so hot en haar deur die wêreld verstrooi. Toe kom 'n innige vertedering weer in haar hart. Sy sug swaar. Faans, hulle jongste kind, se gesig is al heeldag voor haar. Toe meteens of sy moed kry, sê sy: „Reken, my man, dis mos al of een al heeldag vir my sê Faans-hulle kom bekruip ons vanaand. Jy weet die skole het gister gesluit.''

Daar speel 'n blye laggie om oom Gerbrandt se mondhoeke. As daar van Faans gepraat word, voel hy altyd 'n blydskap in sy siel opstyg, want dis sy lieflingskind. Al die ander kinders het gaan verder leer, maar Faans het boer geword, boer soos sy vader, Gerbrandt Engelbrecht. Op hom het hy dan ook al sy hoop gevestig. Faans moet eendag besitter word van die familie-plaas, Rus-in-Vrede. Hy kyk na die rooi gloeiende aalwyne en die winkende aandster bokant die donker randjies.

„Mog jou woorde waar wees, my vrou. Ek verlang in die laaste tyd nou sommer regtig na die Faanskind van ons.'' Toe val daar weer 'n diepe stilte tussen twee verlangende ouerharte. Roerloos lyk hulle nou daar in die skaduwee van die huis en namate die skemering oor die plasie toesak en die sterre helder-der begin blink, groei ook hulle verlange aan totdat hulle gedagtes saamsmelt tot een groot groeiende verlange. Ook die aalwyne lyk of hulle hul hoop op die blinkende sterre vestig. nou dat die nag hier is. Toe meteens is dit net of hulle gelyk-tydig uit hulle droomwêreld na die werklikheid terug skrik. Ver op die veld kan jy hoor hoe die draaghout telkens dof op die disselboom speel en klop.

„Wat het ek vir jou gesê, Gerbrandt?'' Nog 'n rukkie luister oom Gerbrandt aandagtig soos die dae toe hy op kommando was, en toe weet hy wie die kuiergaste is:

„Jy het reg gehad, my vrou. Dis die sweetvos wat daar so deur sy neusgate proes. Dis 'n perde-dier honderd daardie. As dit begin donker word, kan jy maar aan hom die leisels gee. Hy sal sy baas veilig huistoe sleep.''

Bly-voldaan staan oom Gerbrandt op, stof sy broek af, strik sy skoene se riempies stywer vas en stap dan nader om die hek solank te gaan oopgooi. Tant Annie draai stil om, maak haar voorskoot los en stryk met haar hande 'n skoot oor haar hare.

Die karwiele dreun oor die werf en toe groet oom Gerbrandt op waardige wyse so in die half-donker sy seun en dogter. Geen rumoerigheid hier op die werf nie. Nog altyd bly oom Gerbrandt en tant Annie die stil en swygsame ouers wat altyd daardeur 'n grote eerbied by hulle kinders afgedwing het. Daar word nie veel gepraat nie. Alleen die liefde wat uit mekaar se oë straal, verraai die innerlike en stille verstandhouding wat daar tussen mekaar is. Ná die aandete gaan oom Gerbrandt maar weer soos gewoonlik agter sy huis op die streepsak aftrekwol sit. Nog altyd het hy gevoel dat wanneer hy saans saam met sy kinders buite sit, dit net is of God daar dieper tot hulle spreek onder die

skynende sterre en wanneer hulle vader dan ook soms sommer ure lank na die lug sit en kyk, het dit weer vir die kinders gevoel of hulle vader altyd daardeur hulle aandag op die hoëre dinge van die lewe wou vestig. Faans dra vir hom 'n stoel na buite. Hy rook 'n sigaret en blaas die blou wolkies na die sterre.

„Die ou aalwyne staan nog altyd hier," sê hy.

„Ja, hulle pas ek en jou ma op, want ons word al oud." Toe begin Faans vertel hoe dat hy en sy vrou ook al baie daaroor gepraat het dat dit vir oom Gerbrandt en tant Annie beter sal wees om op die dorp te gaan woon. Hy kan dan maar die boerdery hier waarneem. Lank het oom Gerbrandt so in stilte na sy seun se gesprek gesit en luister. Hy weet dat hy oud word, dat hy hier sal moet weg. Toe onbewus breek hy 'n kluitjie tussen sy hande stukkend om weer die liefde vir die grond te voel. Die jare trek jou krom soos die houtpale op die veld. Die aarde wat jou die lewe gee, dor jou ook met die loop van jare uit, totdat ook jou hoof eendag grond toe val net soos die taai en maer populierboom.

„Ek het nog nooit so daaroor nagedink nie," sê hy aan sy seun, „maar nou dat jy so praat, lyk dit vir my nie 'n te slegte plan nie. Ons vuurmaak- en slaggoed kan jy dan maar altyd inbring dorptoe. Maar dit sê ek jou, Faans, hierdie plaas moet nie in die hande van vreemdes val nie. Maak ook jou oë oop en kyk waarvoor jou kinders in die wêreld pas en soek die beste een uit om erfgenaam van hierdie plaas te word. Dit is my wens, my kind, en dan sal ek gelukkig sterf."

„Pa ken my. Ek wil niks anders wees as boer nie. Vir my opvolger sal ek sorg." Toe staan oom Gerbrandt op en lê sy groot plaasboerhand in dié van sy seun. Sy oë soek bly na die sterre:

„Mag God hierdie woorde van jou tot in lengte van dae bevestig." Hy gaan weer sit en stut sy hand onder sy kin en soos hy nou daar in die halfdonker sit, lyk hy baie swaarmoedig. Sy oë is strak gerig op die aalwyne wat vaag teen die nagswart opskemer. Hy kry 'n diepe gevoel van afskeid, 'n afskeid van die grond en die aarde wat hy so lief het. Hoe wonderlik is nou die weë van God vir hom. Die ou boom sal gekap word en 'n nuwe sal in sy plek kom.

Toe die nag al swaar op die wêreld weeg en die aandster al ver bokant die donker randjies uitgeklim het, stap oom Gerbrandt geboë die huis binne, gevolg deur sy seun.

Teen die diepste ure van die nag toe die hele wêreld sag lê en rus onder die misterie van die groot swart nag, flikker daar

nog 'n kersie se lig in die voorkamer van 'n eensame plaashuisie. Ver daarbuite deur die oopstaande raam soek oom Gerbrandt se oë die flonkerende sterre op. Weer is hy en tant Annie se gedagtes in dieselfde stroom opgeneem, maar hierdie keer in die stroom van weemoed en bittere afskeid.

Toe die moreskemering op die bulte begin lig en die aalwyne weer hulle rooi kandelare trots na die kaal hemel daarbo verhef, vra oom Gerbrandt aan sy vrou net of hy oor dinge moet praat wat al die jare vir hom heilig was: „Kan jy glo, my vrou, dat ons vir altyd van ons dierbare ou plaas moet afskeid neem?" Geen antwoord nie en net 'n gevoel van stilte en afskeid, groei met die oomblik sterker en sterker aan . . . .

Twee weke daarna stap 'n krom geboë plaasboer langs 'n rooi span osse wat die bokwa teen die bulte van Rus-En-Vrede uitsleep. Nog verlaas vat hy die ossesweep stewig in sy hande vas. Dis of die krag van die aarde waaroor hy wandel, weldadig in die ou moeë liggaam opstyg. Toe klap hy met die sweep dat die Karroo-vlaktes ver en wyd antwoord gee en verder en verder skuif die wa langsaam oor die wapad met 'n geboë grysaard, wie se gestalte net so eensaam word teen die trillende lug soos die maer en eensame dwarrelwinde wat dag na dag oor hierdie godverlate vlaktes wals en rondomtalie draai.

J. VAN MELLE

# HELP DIE SPOKE

TUSSEN Amersfoort en Volksrust ry 'n perderuiter deur die veld. Dis in die begin van die somer, en die son is onder. Donkergroen lê die bulte in breë golwinge na die duister gesigseinders. Dit het die middag gereën en swart, uitmekaardrywende wolkmassas lê voor die skemerblou aandlug. Slegs hier en daar wys 'n donker boomgroep die woning van boere en eensaam lê die landskap in die groeiende skemering. Links, ver, staan die hoë rante van die Versamelberge. Flou sigbaar rys voor hom al hoër die berge by Volksrust. Die maan het opgekom en skyn al helderder, word van goud wit en die grys skemering begin te verander in 'n blou wasigheid. Die swart wolke word grys, word witterig, smelt byna ineen met die wit-grys hemel.

Hy kom van 'n begrafnis naby Amersfoort, waar hy 'n ou maat van hom help begrawe het; en die swaarmoedige gevoelens daardeur opgewek, hou sy stemming nog steeds bedrukt.

Hy nader die rante van Graskop. 'n Halfmaanvormige rand is nou half regs van hom en hy volg 'n min geryde pad onder deur 'n laagte. Dis swart turfgrond hier en dis nog nat en glyerig. Versigtig stuur hy die perd al langs die pad in die gras.

Van die rand af kom opeens 'n onaardse geluid met 'n geweldige snelheid op hom af sodat hy verskrik stilhou; dit lyk of daar iets oor hom heen vlieg; dan sterf die geluid in die verte weg. Maar dit kom weer terug na hom toe en is om hom, bo hom in die lug, onder hom op die grond. So hou dit 'n rukkie aan, dan hou dit op.

Verdrietig ry hy verder. Bang is hy nie, maar wel verdrietig. „Hierdie soort van dinge wil ons nou agtervolg,'' dink hy. Hy dink nou weer aan sy huis. Hy was bly gewees, al was dit dan vir 'n begrafnis, om vir 'n dag te kan weggaan. Dit spook in sy ma se huis. 'n Paar maande ná die dood van sy vader het dit beginne; van dié tyd af het dit nie weer opgehou nie. Al vir maande is dit nou so. Hy en sy vrou slaap nou ál aande daar want sy ma en sy suster is te bang om daar alleen te bly in die nag. Dis 'n geklop, niks meer nie, maar dis genoeg om mens se senuwees op loop te ja. Elke aand ná boekevat begin dit; 'n geklop in die hoek van die kamer. Dit hou aan vir vyf of tien minute, dan hoor jy dit nie weer voor die volgende aand nie. Hy het die hele dag daar nie aan gedink nie, maar

die vreemde geluid van daar flus het dit weer in sy gedagte gebring. Dit kan wel vir altyd so aanhou, maar tog kan hulle nie daaraan gewoond raak nie; dit knaag aan hulle opgeruimdheid, aan hulle moed om te werk, aan hulle gesondheid, soos 'n wurm aan 'n blom.

„Ek wonder of ek met oom Jan daaroor moet praat?" dink hy.

Toe hy daar kom, staan die tafel al gedek en nadat hulle geëet het, sit hy met die ou alleen. Dis 'n groot huis en in die groot sitkamer met die donker meubels en donker gordyne, met die bruin muurpapier en portrette met swart lyste veg die flakkerende vlam van die een kers met moeite teen die trillende skaduwees.

Oom Jan is altyd bly as hy 'n gas het, want sy plaas lê ver van die groot pad teen 'n berg en daar kom maar min mense by hom.

„Ek is bly dat jy 'n bietjie aangekom het," sê hy, „ek kan nie baie slaap nie; vyf of ses uur is vir my genoeg. Smorens as dit nog donker is, staan ek op en saans sit ek dikwels nog en lees."

Hy het wyn gekry en hulle het al 'n paar skote gedrink. Oom Jan sit in sy groot stoel in die hoek van die kamer en Daan Prins sit in 'n ander groot leuningstoel in die hoek daar langsaan. Met die bottel daar op die tafel en herinneringe aan spoke in sy kop, voel Daan Prins ook nog maar min lus om te gaan slaap.

„So'n begrafnis stem mens tog ook altyd weer droefgeestig," sê oom Jan. „Die dood bly darem maar vir jou 'n onbegryplike ding."

„Dit is," sê Daan. Hy praat nie veel nie, laat oom Jan maar die meeste van die tyd gesels.

„As jy moeg is, kan ons gaan slaap," sê oom Jan.

„Nee, ek is nog nie vaak nie." Toe sê hy: „Spook dit hier onder die rand?"

„Ja, dit spook daar. Hoekom vra jy?"

„Ek het vanaand daar so'n snaakse geluid gehoor."

„Net of daar iets op jou afstorm?"

„Ja, netso. Mens kan eintlik nie sê hoe dit is nie."

„Daar is kort ná die oorlog 'n jong man doodgeskiet," vertel oom Jan. „Dit was sogenaamd 'n ongeluk, maar baie meen dat dit niks anders as 'n moord was nie. Nou spook dit daar al vir jare. Die man wat hom geskiet het, is ook dood."

„En nou spook die jong man daar?"

„Ja, of moontlik die moordenaar. 'n Mens weet nie. Soos ek sê, die dood bly maar 'n onbegryplike saak.''

„Oom glo darem aan so iets?''

„Of ek daaraan glo? Ek sou so dink. Dis deur 'n spook dat ek 'n taamlike wel-af man is.''

„Regtig Oom?''

„Ja, neef Daan, dis soos ek jou sê. My oupa het ryk geword deur 'n spook. Dis 'n lang storie, maar om kort te gaan: My oupa se grootjie was 'n ryk koringboer in die Kolonie, maar voor sy dood het hy 'n groot som kontant geld begrawe. Waarom weet geen mens. Ná sy dood het dit in sy huis begin spook. Dit het aangehou vir meer as honderd jaar.''

„Honderd jaar?'' herhaal Daan Prins verwonderd.

„Ja man, maar honderd jaar is, lyk my, vir 'n spook niks nie. Vir hulle is die tyd, lyk my, lank. Daar was 'n portret van hom in die huis en agter daardie portret was elke maal 'n geklop. Later het die plaas in vreemde hande gekom en toe het die geklop opgehou; maar die portret het daar bly hang. Dit was 'n geskilderde portret, baie duidelik, en die mense wat die plaas gekoop het, het daardie portret ook gekry. Maar as daar altemit iemand van die ou se kleinkinders of agterkleinkinders die mense daar besoek, dan hoor hulle weer daardie selfde geklop. Eendag het my oupa daar gekom en dit was weer net so. En hy het na veel moeite die geheim van die geld ontdek. Dit moet 'n groot som gewees het, en dis daardeur dat ons algar en ek ook nog vandag daarvan profiteer.''

'n Rukkie sit hulle swygend en rook. Die groot kamer staan geheimsinnig om hulle, en oom Jan met sy lang grys baard, sy krom pyp in sy mond en sy swart hoed op sy kop, sit daar half gehul in skemering. Hy lyk vir oomblikke versonke in gedagtes. Daan Prins sit hom en bekyk. Sal hy hom die dinge van tuis vertel?

„'n Spook is 'n gees met 'n kwelgedagte, dis my opinie,'' sê oom Jan. „Kyk oorlede Sarel Venter; hy het vyftien jaar gespook om 'n grafsteen op sy graf te kry. Vyftien jaar het dit in sy ou huis gespook en van die dag af dat hulle 'n grafsteen op sy graf gesit het, was die spokery op 'n end.''

„Ek sou graag wil weet hoe oom Jan se oupa se grootjie agter die geheim van die geld gekom het,'' sê Daan Prins.

„Kyk,'' sê oom Jan, „daar is spoke en spoke. As hy klop, het hy gewoonlik 'n boodskap. Hy wil jou iets vertel. Dan moet jy net weet hoe om met hom in gesprek te kom en dan is die saak gewonne. So het my oupa dit ook reggekry. Hy het vrae

gevra en dan gee die spook met geklop antwoord. Ek het baie oor spokery gedink. Dit het niks te doen met goëlary nie. 'n Spook is 'n gees wat jou iets wil meedeel. Dis miskien 'n vermoorde mens wat wil meedeel wie die moordenaar is, of soos in die geval van my oupa wat jou wil vertel waar die geld is. Partymaal ook, soos hier onder die rand die geval is, is dit as hy hom nie kan losmaak van die plek waar hy 'n misdaad begaan het of waar iemand hom 'n misdaad aangedoen het nie.''

„Ek wil Oom iets vertel,'' sê Daan Prins. „By ons is ook so iets aan die gang.'' Toe hy klaar vertel het, sê oom Jan: „Dit sou my niks verwonder nie of dis daar by julle net so 'n geval. Gaan jy en praat met die spook man, wie of wat dit ook al mag wees. Jy moet daardie een help. Daar is nog altemit iets wat hom hinder en wat jy op die manier uit die weg help.'' Hy skink nog 'n slag in. „Hoe lyk dit?'' vra hy, „sal jy kan slaap ná al hierdie stories?''

Toe Daan in sy bed lê, word hy gehinder deur die rol gordyn wat saggies voor die oop venster hang en klapper. Hy staan op en laat dit heeltemal opskiet. Toe lê hy en kyk na die bome wat swart teen die lug afsteek. Elke maal hoor hy iets. Hy neem sy hoed en sit dit op sy gesig, probeer om te slaap. Ná 'n rukkie net toe hy wou wegraak, skrik hy op deur 'n perd wat om die huis draf. Hy spring uit sy bed en steek sy kop by die venster uit. Stil en geheimsinnig lê die werf daar in die maanlig. 'n Endjie verder die hoë populiere, traag ritselend. 'n Rukkie bly hy kyk om te bedaar, toe gaan hy weer lê. Maar elke maal hoor hy weer die perd hardloop. Kwaad gooi hy die komberse van hom af en steek die kers op; soek sy pyp. Op sy bed sit hy en rook. Maar langsamerhand word hy kalmer en raak naderhand met sy hoed op sy kop, sy pyp in sy hand en die kers nog brandend, aan die slaap.

Die volgende dag voor hy wegry, wou hy nog vra omtrent die perd wat hy hoor draf het. Hy vind dit egter versigtiger om maar daaroor stil te bly. Oom Jan kan hom dalk spot daarmee.

Langs die pad woon Karel van Oudtshoorn, 'n vriend van sy oorlede vader. Vandat sy pa dood is, was hy nog maar eenmaal daar by sy ma, maar later nooit weer nie. Waar hy een van hulle ontmoet, neem hy ook so min moontlik notisie van hulle, maak of hulle vreemdes is. Die pad gaan vlak langs die huis verby. Hy sien oom Karel daar op die werf loop en hoe hy bly staan en kyk om uit te maak wie daar ry. Toe hy sien dat dit hy is, gaan hy haastig sy huis binne. „Die ou het iets teen my,'' dink Daan Prins, „ek het dit lankal gesien. Maar vandag wil ek uit-

vind wat dit is.'' Hy klim voor die huis af en klop aan. Oom Karel maak oop.

„Kom binne,'' sê hy nors.

Hulle gaan in die woonhuis sit, maar aan die maniere van die ou kan Prins sien dat hy onwelkom is.

„Ek wil Oom iets vra,'' sê hy op die man af, „as ek verkeerd is, moet Oom my asseblief nie kwalik neem nie. Het Oom iets teen my?''

„Jy vra dit nog?''

„Wat is dit Oom?''

„Kyk,'' sê oom Karel, „dit is nie so erg oor die £200 wat ek daarby verloor nie, maar om die feit dat julle my vir so'n gemene skurk uitmaak dat ek geld sal kom vra waar ek geen reg op het nie.''

„Hoe meen Oom?'' vra Daan Prins hoogs verwonderd.

„Wil jy my sê dat jy niks van die ding afweet nie?''

„Ek weet nie waar Oom van praat nie.''

„Nou luister dan. Vyf maande voor jou oorlede pa verongeluk het, het ek hom £200 geleen. Hy wou my toe 'n bewys daarvoor gee, maar ek het gesê dis nie nodig nie. Na jou oorlede pa se dood het ek toe na jou ma gery en haar gevra of sy my die geld kan gee. Sy maak toe of sy daar niks van afweet nie. Nou kan dit so wees. Dis moontlik dat jou oorlede pa daarvan stil gebly het, maar sy kon tog my woord daarvoor gevat het..

„Ma het my niks daarvan vertel nie, Oom.''

„Ek het natuurlik gemeen julle weet almal daarvan en daarom wou ek liewers niks meer met een van julle te doen hê nie.''

„Ek is baie jammer, Oom.'' sê Daan Prins, „ek wil met Ma daaroor praat.''

Op pad sit hy diep daaroor en nadink. Sy pa het nie altyd al sy besigheid vir sy ma vertel nie; dit weet hy. Hy het nie gehou van kritiek op sy sake nie. En sy ma is inhalig, dit is nou eenmaal 'n feit. Sy suster sal wel van die saak gehoor het, maar dié is net so. Sy sal liewer ook 'n man soos oom Karel beskuldig as om op sy woord hom £200 te betaal. Dis darem maar 'n lae affêre.

Hy was nouliks weer tuis of sy ma sê vir hom: „Ek wil nou hier wegtrek. Dis onuithoubaar. My senuwees raak kapot.'''

„Dit sal oorgaan, Ma. Mens moet net nie so notisie vat van so iets nie. Ek het al van meer mense gehoor wat so iets gehad het. As mense net nie notisie vat nie, gaan dit vanself weer oor.''

’n Week later ry hy na oom Karel. Die tweehonderd pond het hy by hom.

„Jou ma het nou die saak ingesien?’’ vra oom Karel.

Maar Daan Prins gee daarop geen antwoord nie. „Ek wil net graag ’n bewys daarvoor hê,’’ sê hy.

Die aand is Daan Prins in groot spanning. Sou die ding werk? Hulle het klaar geëet en hy lees ’n stukkie uit die Bybel. Sy ma sit daar, sy suster, sy vrou, sy jongste broertjie van vyftien jaar. Toe kniel hulle voor die stoele en hy doen ’n gebed. Hy is so senuweeagtig dat hy hom elke maal verspreek en toe hulle weer sit, kyk almal hom besorgd aan. Hy was die enigste een wat die ander altyd probeer gerusstel het, en nou is hyself so senuweeagtig dat hy sit en bewe. Almal staar hom aan. Sy ma staan meteens orent. „Ek gaan hier nie langer in die vervloekte huis bly nie,’’ skree sy, „ek word hier gek. Nee, ek slaap hier geen nag meer in die huis nie. Kom ons gaan algar in jou huis slaap, Daan; ek gee in, ek vlug hier weg; nou vanaand nog.’’ Sy staan daar wit en haar gesig verwronge van angs. „Die duiwel dryf ons hier uit. Kom, nou, kom. Sannie help, kry ons komberse dat ons loop.’’

Almal het by die uitbarsting verskrik opgestaan.

„Bedaar tog, Ma, asseblief tog, bedaar,’’ smeek Daan.

„Nee, ek wil nie luister nie, ek wil hier geen nag meer in die huis bly nie.’’

„Maar nog net vanaand, Ma; dan kan ons later loop as Ma wil. Ek het so’n suspisie dat dit van vanaand af verby is.’’

„En jy is dan self so bang dat jy nie eers weet wat jy bid nie.’’

„Toe Ma, asseblief net vanaand nog.’’ Hulle gaan weer sit. Daar is ’n doodse stilte. So’n paar minute na boekevat begin die geklop altyd. Dit moet nou beginne. Niks hoor jy; net die klok en die diep asemhalings van die bang mense. Almal kyk na die klok. Traag verskuif die wysers sodat dit soms lyk of hulle stilstaan. Die spanning is só groot dat as daar nou iets sou gebeur, iemand iets vreesliks sou kan sê of doen. As iemand verskuif of sy voet versit, skrik algar. Hulle oë gly van die klok na die hoek van die kamer waar die sitplek was van die oorledene, waar sy stoel nog staan, waar die geklop op die muur altyd vandaan kom, en terug na mekaar, na die wit gesigte, die droewige, bang oë. Die tyd verstryk, dit word tienuur, half elf; die spanning neem toe. Die angs wat daar is, is nou nie meer alleen die angs vir die geklop nie, maar die angs vir mekaar,

dat een van hulle meteens sy selfbeheersing sal verloor en uitbars in gevloek of gehuil.

Elfuur. Dis al meer as 'n uur ná die tyd en nog het niks gebeur nie, geen geklop is gehoor nie. Net toe die lang wyster op twaalf staan, vaar daar 'n gevoel van verligting deur algar; dis of almal op daardie oomblik gewag het; of almal gedink het: as dit net eenmaal elfuur is, as die lang wyster net twaalf kan haal, dan kom daar vanaand niks nie; dan is dit oor. Almal versit op hulle stoele. Die jongste seun strek sy arms, rek hom uit. Siena laat haar kop op haar hand sak en begin te huil.

„Dit lyk nie of daar vanaand iets gaan wees nie,'' sê Daan met bewende stem. „Moontlik is die ding nou oor.''

„Mog die Here dit so wil hê,'' sê sy ma. Bleek en vermoeid sit almal nog 'n rukkie daar, begin bietjie gesels, tot hulle vermoeid opstaan om te gaan slaap.

Eendag ry Daan Prins weer by oom Jan op Graskop aan. „Vertel my,'' sê oom Jan, „hoe gaan dit daar by julle, hoor julle nog die geklop?''

Daan Prins vertel hom alles.

„Weet jou ma van die geld?'' vra oom Jan.

„Nee, Oom, ek sal haar later daarvan vertel. Dis, dink ek, beter om nog bietjie te wag. Oom het my goeie raad gegee,'' sê hy.

„Ja jong, dis wat ek sê. Ons moet die spoke ook help. Maar dis beter om hulle te help voor hulle spook. Jou ma het 'n fout gemaak, dink ek. Sy moes maar die £200 betaal het.''

„Ja, Oom,'' sê Daan Prins, „dis waar wat Oom daar sê.''

ABEL COETZEE

# NIE VAN BROOD ALLEEN NIE

DIS Vrydagmiddag. Die laaste halfuur van die week se rooster van werksaamhede het aangebreek, 'n halfuurtjie wat Meester altyd afknyp om met sy standerd vier-klas oor dingetjies te gesels wat nie in die amptelike leerplan staan nie. Dis om hierdie halfuurtjies meer as iets anders dat Johannes de Lange „Meester'' genoem word tot ergernis van die skoolhoof wat anders oor sake dink as sy ingetoë assistent.

Dit gaan vandag oor kabouters. Meester is besig om te vertel van alles wat hy moeisaam byeen gesamel het in sy los uurtjies. In 'n stad in Ierland is 'n nuwe huis gebou op 'n stuk grond wat jare der jare kaal gestaan het. Al die inwoners het belang gestel in die vordering met die bouery. Saans as die mans van die werk af kom, loop hulle eers 'n draai om na die nuwe huis te kyk, want só 'n huis met mure wat die ene glas is, sien mens nie aldag nie. En saans as die kêrels met hulle nooiens gaan stap, gaan hulle eers by die nuwe huis stil staan en dan droom hulle oor wat hulle sal doen met die geld as hulle die lotery wen . . . ook sulke huise met groot glasvensters dat die son eintlik binne in jou kombuis kan val as hy weer helder begin skyn ná die donker wintermaande.

Eindelik was die huis klaar en die hele buurt het kom kyk toe die eienaar intrek, tydsaam, sodat die bure genoeg kon geniet van al die mooi stoele met hulle staalpote en leunings, die tafels met hulle glasblaaie, en die glimmende klerekaste.

Maar, o jee, skaars is die dorp se mense gewoond om die nuwe huis daar so te sien staan, of die eienaar doen aansoek om die huis te laat afbreek. Die pragstuk van 'n huis is ongelukkig dwarsoor die paadjie gebou wat die kabouters al vir honderde jare gebruik op pad na hulle waterputte toe. En snags kom klop hulle met hulle klein vingertjies teen die groot glasskywe en as die eienaar dan verskyn, soebat hulle om water want die huis het hulle pad afgesny. So het dit vir drie weke aangehou, toe kon die eienaar dit nie meer verduur nie, want die kaboutervolkie vergaan voor sy oë van die dors.

Die vaders van die stad het lank en ernstig geraadpleeg, want mens kry nie sommer elke dag so'n mooi huis nie. Maar die toestand is moeilik. Die kaboutervolk ly dors. Die veldblommetjies wat deur hulle versorg word, begin al verskrompel van die droogte wat hulle moet verduur, die bome op die dorps-

veld se blare begin slap hang uit gebrek aan water, en die ou groot eikeboom met sy hol stam waar die koning van die kabouters altyd met sy onderdane inklim as hulle afdaal na die koninkryk van die klein volkies, het nog nie 'n enkele nuwe blaartjie gekry nie.. Die stadsraad kon niks anders besluit nie.

Al die inwoners het gehoor gegee aan die dringende oproep om te kom handjie bysit by die afbreek. Die een het gekom met 'n kruiwa, die ander met sy skotskar en sy ou kete'poot perd daarvoor, en nog een met 'n mik van 'n boomstam wat ingerig is soos 'n slee. Hulle het haastig gewerk soos mense wat bang is dat hulle hul plan sal verander. Die aand, net met sononder, nog voordat die lampwagter die lampe op die straathoeke kon opsteek, is die paadjie weer oop. Voldaan skud die werkers die stof van hulle klere af. Toe hoor hulle die getingel van bergkristalklokkies, suiwer soos waterdruppels wat val, wat naderkom in die skemering. Nou sien hulle vir die eerste keer 'n smal voetpaadjie wat die veld inkronkel waarlangs die kabouters singsing aankom, elkeen met 'n klein dop-emmertjie in die een hand om water te gaan skep. In die ander hand hou elkeen 'n vuurvliegie onderstebo om lig te maak in die donker.

Die dorpenaars het eerbiedig opsy gestaan en die opgewekte klein volkie deurgelaat. Toe hulle almal verby is en die lampe opgesteek, lê daar 'n streep roosblare langs die plek waar die kabouterpaadjie te sien was in die skemer. Toe draai die mense om na hulle wonings waar die aandete reeds wag. In die aandstilte was daar groot blydskap in hulle hart, want nou sal dit weer goed gaan met almal. Die veldblommetjies sal opnuut hulle bloeisels gee en die holstam-eikeboom sal een van die dae vol klein groen blaartjies sit. Die kaboutervolk sal waterdra en alles sal groei. Niemand het meer getreur oor die mooi glashuis met sy mooi staalmeubels wat hulle moes help afbreek nie.

Toe Meester klaar vertel het, bly daar lank 'n stilte in die klaskamer hang. Hy kyk bo-oor sy dik brilglase heen en sien die vier lang rye seuns en dogters wat vir hierdie jaar aan sy sorg toevertrou is. Daar staan 'n drang in hom op om by elkeen van hulle 'n onuitroeibare liefde en agting te kweek vir die ou klein kaboutervolkie. Maar dan sien hy vir die soveelste keer weer die lelike swart ysterbanke en die knoetserige, vaal, onbedekte houtvloer, die groot kaal mure met nie eers een enkele ou prentjie daarop nie. Deur die venster sien mens die speelgrond met die los klippers en stukke ou koerante wat oral rondlê, die draadheining wat pap hang van die hitte. Verderaf die vaal straat waarop die teer nou al poeletjies staan van die hitte en

waarlangs die trems, motors, karre en fietse eindeloos rumoer. Dan voel meester 'n groot weemoed in hom ontwaak. Hoe sal hy die kinders — sy kindertjies — in hierdie omgewing kan leer om die klein dingetjies in die lewe lief te kry? Die dingetjies wat teer is, en mooi en hulpvaardig soos die ou nagvolkie wat net verskyn aan die mense wat eenvoudig is van hart? Hy het lank by die skoolhoof gepleit om 'n kleurryke tapyt vir sy eie verhogie in die klaskamer, vir 'n blom-akkertjie vóór die skoolgebou, vir 'n heg van boompies om die skool, vir prente teen die kaal mure. En die hoof het net gesê hy is lastig. Waar moet al die geld vandaan kom? En buitendien, jy kan tog nie gaan prente koop as daar so baie mense is wat nie elke dag eers 'n bord pap het om te eet nie. Meester moet maar liewers sy kindertjies meer tafels laat leer en hulle hoofrekening verbeter. Daarmee kan mens tog eendag jou maag vul. Skilderye en blom-akkertjies . . . gmf!

Meester het van daardie dag af stil geword. Hy het die kaaltes om die skool, die kaal vloer, die kaal mure op hom voel toeskuif . . . .

Daar kom beroering in die klas. Die laaste halfuurtjie is om. Die klok lui en uitgelate gee Jurie Kok, die kapokhaan van die klas, vir Flip Venter 'n draaiknyp dat hy dáár staan. Meester kyk ander pad asof daar niks gebeur het nie. Daar kom 'n kort stilstand en Meester sê die slotgebed. Dan skuif die vier rye kinders by die deur uit en die kleurlose week is verby.

Dis Maandagoggend. Meester kom traag aangeslenter skooltoe, al met die reguit straat af waarop die teer deesdae nooit meer hard word nie. As jy omkyk, sien jy duidelik nog jou voetspore soos jy langs gekom het. Aan die onderpunt van die straat soos 'n nat opgeefsel sien Meester die kaal skoolgrond, die sinkdak van die skool wat nou al in die blakering van die son lê en bewe. 'n Rooi stofwolk hang oor die gebou soos die kinders baljaar.

Jurie Kok en Flip Venter kom hom ingemoet soos gewoonlik. Hulle maak beurte om sy tas te dra. Vanmore het Jurie 'n boodskap vir Meester. Sy Pa en oom Jan Venter wag vir hom in die hoof se kantoortjie.

Stilswyend wonder Meester wat nou weer aan die gang is. Oom Dirk en oom Jan is albei lede van die skoolkommissie en toevallig ook lede van die skoolraad. Hulle het al meer maal by die skool opgedaag as daar iets nie in die smaak van die ouers

geval het nie. Maar hoekom nou juis hy vanoggend? Is dit miskien die hoof wat sy posisie onaangenaam probeer maak?

Hy stap in, gee hand aan die besoekers, sê die hoof more en gaan sit op die stoel wat aangewys word.

„Meneer De Lange, ons agbare skoolkommissielede kom met 'n beswaring van die ouers teen u. Die kinders het Vrydag tuis gaan vertel van die wonderlikste dinge: kabouters wat glashuise bou en afbreek, mense wat boomstamme uithol om die kabouters in Ierland te kan afloer, kinders wat roosblare op eikebome gooi om die kabouters te laat groei. En toe aan hulle gevra word waar hulle daaraan kom, het hulle vertel dat u hulle elke Vrydagmiddag sulke goed voorlees. De Lange, ek as hoof van hierdie skool, en ons agbare lede van die skoolkommissie as verteenwoordigers van die ouers van ons kinders, kan nie langer toelaat dat sulke dwaasheid hier gepleeg word nie. Ons het al voorheen meningsverskille gehad, maar dit was nie so ernstig van aard nie. Hoe durf jy as Christen dit waag om die arme bloedjies wat aan jou sorg toevertrou is, sulke twak wys te maak! Of wil jy nog ontken dat jy dit gesê het?'' Hy kyk Meester uitdagend aan. Het hy nie lankal gedink die man is 'n bietjie getik nie? Tag, mens het darem onnodige sonde op die ou aarde.

Meester kyk van die een na die ander. Duidelik kan hy hulle gedagtes lees, kan hy sien hulle beskou hom as 'n mal mens. Weer sien hy die lang vaal straat, die swart poeletjies teer wat donker en geheimsinnig aan die straatkante uitsypel, die kaal klaskamers, die swart ysterbanke, die sinkdak wat kraak van die hitte, die draadheining . . . En voor hom Jurie Kok en Flip Venter se vaders met vuil smetkolle op hulle baadjies, die skoolhoof met 'n ongeskeerde gesig. Daar kom 'n groot weemoed in sy hart. Hy dink aan hierdie mense se lewens, hulle huise op die kaal erwe, vensters waarin kussings deur die stukkende ruite gedruk is, deure sonder verf. Hulle lees skaars in die Bybel. Dan word dit skielik aan hom openbaar: hierdie mense sal hom nie begryp nie, wil hom nie begryp nie. Stadig vat hy sy hoed, draai dit ingedagte 'n paar oomblikke in die hande rond, staan dan op en sê half vir homself: „Nie van brood alleen nie . . .'' en stap uit sonder om dag te sê.

Verbluf kyk die hoof en sy besoekers mekaar aan. Sou die man dan nou werklik gek word . . . .!

Dis weer Vrydagmiddag. Meester het die hele week lank al skoolkinders betrap wat fluisterend loop en vertel dat hy mal

is. Woensdag het hy voor die skoolraad verskyn, maar hy het te magteloos gevoel om iets aan te voer tot verdediging. Niemand van hulle sal tog sy taal verstaan nie, en hy het geswyg, die woorde terug gebyt agter sy tande dat daar nie 'n enkele klank oor sy lippe gekom het nie. Hy het ook nie eers die moed gehad om te bedank nie. Laat maar kom wat wil, hy gee nie meer om nie. Waar moet hy ook heen as hy bedank? Is dit nie maar oral net so kaal as hier in die stad nie?

Gister was die geneesheer van die Departement by hom. Meester het toe omstandig vertel van die kabouters en die glashuis en die roosknoppe aan die eikeboom. Miskien was hy al 'n bietjie van streek af deur al die gefluister dat hy mal is. Die geneesheer het net sy kop geskud en hy is daar weg.

Net voordat die laaste halfuurtjie daar was en Meester begin dink het om weer te vertel van die kabouters, het twee bewakers van die gestig vir sielsiekes daar aangekom. Meester is na die kantoor ontbied. Daar wou hy hom nog verset, maar gou is hy oorrompel en 'n soort jurk is oor sy kop getrek sodat sy arms magteloos vasgeknel is teen sy liggaam. Die hoof is nog saam tot by die stasie. Dit sou darem tog te aardig gelyk het as hy die arme sukkelaar nou op die end in die steek laat.

Die trein fluit skel, blaas so'n dik roetwolk uit wat kollekolle bly kleef teen die lang, kaal sementpilare wat die groot sinkdak van die stasie stut, stamp-stamp vorentoe en ruis dan die verte in, word kleiner en kleiner, verdwyn uiteindelik om die vinnige draai met Meester . . .

Ewe genoeglik wend die skoolhoof hom tot een van sy bekendes op die perron; saam gaan hulle eers 'n ietsie gebruik en 'n bietjie gesels oor die narigheid. As die laaste slukkie bier verkoelend na binne gly, merk hy nog op: „Ja'k, ek het altyd gewonder of die arme drommel heeltemal by sy positiewe is. Maar daardie oggend in die kantoor, toe het ek sommer gesien dis nou klaar met hom. Op 'n doodgewone vraag kon hy niks anders antwoord nie as net: ,Nie van brood alleen nie!' Kgê! Mal mense het darem wonderlike streke!"

T. C. PIENAAR

# DIE EWIGE VERLANGE

'n WEMELING van mense dwarrel in die swartheid van die nag; stralende motorligte streep helder oor die skare, soos komete van sterre wat ylend deur die lug snel. Groot laggende vure lok vrolik met wapperende vlamme—vlamme wat soos vreugdevlae die donkerheid van die nag uittart, en 'n klappende brabbeltaal babbel: „Wees bly, wees bly, met my, met my!'' Gooi 'n paar stompies op die vlamme en kyk na die stoeiery met die smorende rook; maar weldra skater hulle weer juigend oorwinnend: „Lekker lag, lekker lag!'' Watter geur van braaivleis en sosatie sprei daar prikkelend in die lug! En luister na die dreuning van saamgevloeide klanke, na die deurmekaar gerammel van mensestemme: die gesels, gelag, gesing en sommer lawaai.

'n Helder oproep styg uit die rumoer. Dis die radio-aankondiger wat aandag eis. „Dames en here, vanaand braai ons vleis op Taaiboskop, net buite die stad, en terwyl daar skaapribbetjies, sosatie, wors en pannekoek verkoop word om die fondse van 'n goeie saak te styf, luister u na die vermaaklike bogtery wat hiervandaan in die lug gestuur word. U hoor nou die Boere-orkes speel . . . .''

‚Suikerbossie ek wil jou hê' . . . , teem dit dromerig en weemoedig, en vind meerstemmige weerklank uit verskillende oorde, totdat die smeekklag stortend neerbons op „Perdeby, o, Perdeby! . . . .'' En soos 'n ware perdeby dartelend, lollerig oor die skare skerts.

Soos 'n groot stroom wat rollend oor die rotse bruis, vloei die vrolike dreuning van die éëngeworde massa deur die ruising van die nag, en waar die water by 'n rotswal aftuimel, skater daar 'n jubelkreet van een wat losbreek bo die dreuning uit.

Watter eensgesindheid van vreemde siele, watter samewording van gevoel omskaar my! In 'n simfonie van vreugde, staan ek daar alleen, . . . alleen, verlate en verlore. Vir my is daar geen toegang. Geskei deur 'n eindelose vlakte van wit sneeu, staan ek, 'n verdwaalde, bibberend in die genadelose koue van die nag. Daar staan ek in die beskermende duisternis van die nag, by die warm gloed van laaiende vlamme, langs 'n babbelende stroom van siele wat lag, . . . bewend alleen . . . Alleen met die dowwe verterende pyn van die Ewige Verlange in my hart. 'n Verlange gebore uit die ondeurdringbare duisternis van

die sterdeurglansde nag, bronloos, ondeurgrondelik soos die donkerheid self. 'n Verlange so vreesinboesemend soos die geheimnisvolle nag, maar heerlik, goddelik groots soos die skitterende fonkeling van die hemelse juwele daar bo. 'n Verlange so oud soos die heuwels rondom, nee, miljoene jare ouer, soos die eerste geslag van die mensdom saam met wie die volmaakte geluk verlore is.

En toe gebeur dit. Daar kom 'n feetjie. Ek hoor haar: „Wens jou één groot wens, en dit sal vervul word.'' Soos 'n wanhoopskreet breek dit los uit my siel: „Mag hierdie Ewige Verlange tog net vir 'n enkel uur van my lewe stil wees.''

Uit die skare kom daar 'n enkeling na my toe.

„Ook 'n toeskouer, of toehoorder net soos ek?'' vra hy met 'n gevoel in sy stem soos die eggo van my eie.

Nog selfbewus kyk ek selfverwerend rond, en sien niemand van my vriende nie.

„Ek merk nou eers dat my mense ook opgeneem is in die stroom,'' is wat die verbouereerde ek antwoord.

„En jy nie,'' kom van hom, met 'n deernis soos die wind dit vir die boompie op die vlakte sê.

„En jy ook nie,'' dink ek. Maar hoe kan ek dit vir 'n vreemde man sê? — Vreemd? Nee, hierdie man se siel ken ek beter as dié van my eie man. Ure, jare het ek diep in die eindelose diepte van sy goddelikheid gestaar, en daar in die helderheid van die stil diepte het ek die beeld van my eie self gewaar. Wat ek nou so oorstelpend gewaar, het hy volmaak in kleure op die doek gebring — Die Ewige Verlange. 'n Vaal verbleking van eindelose vertes wat inkringend aanwaas na geel, goud, oranje, totdat dit in die middelpunt in vlammende gloed twee wesens wat ineen vloei, omsluit.

„Dit sal moeilik gaan om iemand in hierdie malle maling van mense te vind,'' is die woorde wat ek sê, maar die klank van my stem skreeu om verlossing.

„Dit sal vervelig wees om te wag. Ek verveel my gans. Kom laat ons weg kom . . . . 'n endjie gaan ry. Net 'n uur. Niemand sal eens weet ons was weg nie,'' pleit hy reddend.

Die sagte gonsing van die motor snel sussend met volmaakte tevredenheid aan. Die donker skaduwees van die duike en knikke in die pad verdwyn in die strale van die voortvarende lig. Die donker nag omsluit ons in 'n motor wat aanry . . . aanry, met 'n stuurman aan die wiel en 'n soeklig op die pad. Wat 'n goddelike duisternis wat die ganse wêreld nou bedek! Wat 'n beweging

wat deur tyd en ruimte yl, net soos 'n verloste siel wat na die ewige heerlikheid vaar.

Hoog op die rand is daar stilstand, rus en vrede. Ons kyk uit oor die ligdeurstroomde flikkerende stad wat onbepaalbaar grens aan die sterdeurgloorde ruimte bo. — Duisternis en flonker-liggies , so onbereikbaar ver en so naby!

Dis stil . . . so stil, net 'n klanklose melodie ruis deur die stilte, en dis voldra van die lied van die ewigheid.

„Dis heerlik,'' fluister ek, en my stem gaan soos 'n weerklank wat deur die berge dwaal.

Geen gedagte meer nie, geen tyd, net ruimte, ruimte, ruimte, die ruimte van die heelal.

„Die uur is om,'' sê die feetjie my, en die motor grom die afdraend af na die plek waar daar fees gevier word.

J. M. FRIEDENTHAL

# TAMBUSA SE BEESTE MOET DOODGESKIET WORD

WINTER-MISWOLKE lê al met die rivier langs waar hy tussen die bosrandjies deur kronkel, maar owerigens rus die Bosveld in 'n blye, goue gloed van die moreson.

Daar bo op die randrug styg slangagtige rookstrepies tussen die bome op na die blou morehemel. Dit is Tambusa se stat. Hier woon hy en sy jongste seun die afgelope dertig jaar en hulle het fluks vorentoe geboer, sodat albei vandag 'n aansienlike troppie beeste besit.

Tambusa is al krom van ouderdom. Hy sit nou by sy veekraal hom en koester in die warm moresonstrale onderwyl hy sy klompie beeste sit en betrag met betraande oë. Hy is so geheg aan hulle as wat 'n moeder geheg is aan haar suigeling en dit pynig sy ou siel om van hulle afskeid te moet neem. Hy het hulle so lief en hulle is die enigste bron van vreugde vir hom in sy ou dae. Oor 'n rukkie moet hulle, saam met die klompie beeste van sy seun, aangeja word om daar onder in die laagte geskiet te word. Dis klouseer se werk hierdie. Hulle is sy kinders en vanaand as die son ondergaan sal hy hulle nie weer hoor bulk in sy kraal nie.

Daardie hanghoring-koei, wat altyd aan sy hand kom ruik soos 'n hond as hy na die kraal kom, het hy net so lief as sy grootvrou. Die gedagte is vir hom smartlik om haar te stuur om doodgeskiet te word. Sy was 'n versie toe hy haar saam met ander beeste as lobola ontvang het van sy skoonseun, vyftien jaar gelede. Die ander het algar gevrek en net sy het oorgebly. As hy haar net kan terughou, maar die groot witman het dit belet dat hulle 'n enkel bees mag terughou, en die witman se woord moet gehoorsaam word anders word sy oë rooi en hy wys sy tande. Hy het ontsag vir die witman.

Die aanjaers vertoef met Senzagakona, sy seun, se beeste. Hy wil nie hê dat die witman op hulle beeste moet wag nie. Hy stap na sy seun se hut om te gaan verneem na die oorsaak van die vertraging.

Senzagakona sit voor sy hut by die slypklip sy asgaaipunte en skerp slyp. Hy is woedend dat die witman sy beeste gaan doodskiet en daar is moordlus in sy hart. Hy gaan nie sy beeste aanstuur om deur die polisiebeamptes doodgemaak te word nie,

en as hulle na sy kraal kom om hulle van hom af te neem, sal hy hulle beskerm al moet hy sy lewe daarvoor inskiet. Hy het sy beeste lief; dis net hulle wat hom bly maak en hy sal hulle nie laat doodskiet nie.

Tambusa trek sy karos styf om sy lyf en gaan regs voor sy seun op sy hurke sit. Hy kan raai wat in Senzagakona se gedagtes aangaan. Hy slyp sy asgaailemme vir g'n goeie doel nie. Hy moet sy seun tot besinning laat kom om af te sien van die onverstandige en gevaarlike voornemens.

„My beeste wag vir joune, Senzagakona,'' sê hy kalm en bedaard en pluk peinsend aan die grys donsies onder sy kin.

„My beeste loop nie saam nie,'' antwoord Senzagakona knorrig sonder om op te kyk van sy werk.

„Die witman sal wag en as hy lank wag, word sy oë rooi,'' waarsku Tambusa. „Hoekom slyp Senzagakona, my seun, sy asgaailemme?''

„My hart soek vanmore my wapens,'' antwoord hy oplopend.

„Jou oë is rooi en jou hart soek om bloed te drink?''

„Dit is soos Tambusa, my vader, se tong sê.''

„Jy soek om die witman se bloed te drink?''

„Die witman soek my beeste en as hulle my beeste se bloed drink, dan drink ek hulle s'n.'' Hy gaan maar voort met die slypwerk.

„Senzagakona se oë is so klein soos dié van 'n renoster, maar sy tong is so lank as die slurp van 'n olifant,'' sê Tambusa nou.

Senzagakona kyk sy ou vader nou vreemd aan.

„Tambusa, my vader is oud en hy praat met die tong van geeste,'' sê hy.

„Jy soek om vanaand saam met jou beeste te slaap daar op die laagte. Die witman se tande is lank en hy byt diep.''

„Ek soek net my beeste. As die witman my beeste hier by my kraal kom haal, sal ek sy bloed drink,'' dreig hy.

„Senzagakona se tong praat saam met die wind,'' antwoord Tambusa effens ongeduldig.

„Tambusa, my vader se oë sal sien hoe ek die witman se bloed sal drink as hy my beeste kom doodskiet,'' sê hy vasberade.

„Luister na my tong, Senzagakona,'' sê Tambusa ernstig. „Het jy die groot Wit Leeu hoor brul?''

„My ore het hom hoor brul, maar my hart sê vir my dat sy tong saam met die wind praat. Die witman sal ons beeste doodskiet en ons krale sal leeg staan.''

„Die groot Wit Leeu brul nie saam met die wind nie. Hy het gesê dat ander beeste in ons krale sal bulk. Ons oë sien dat al ons beeste betower is. Die groot Leeu soek nie ons beeste nie, maar hy soek die siekte. Sy hart is groot vir ons en hy wil saam met ons lag.''

„Ek kan nie saam met die groot Leeu lag as hy my beeste soek om dood te skiet nie.''

„Jou verstand is klein, Senzagakona. Die groot Leeu soek ons beeste, sodat die beeste wat hy aan ons gaan stuur om in ons krale te bulk, nie moet vrek nie. Dit is nie net ons beeste wat hy soek nie; hy soek ook die beeste van die witmense,'' verduidelik Tambusa.

Senzagakona sit 'n rukkie in gedagte en dan lê hy sy asgaaie neer.

„Tambusa, my vader is oud, maar sy tong praat met die wysheid van die geeste. My ore het die woorde van Tambusa gehoor en my hart vertel my nou dat sy tong nie saam met die wind praat nie en dat ek sy tong moet hoor,'' sê hy.

„Die groot Leeu sal vir jou ander beeste stuur om in jou kraal te bulk.''

„My ore sal hulle hoor,'' sê Senzagakona as hy opstaan. „Ek loop saam met die beeste,'' vervolg hy verder as hy voortstap om sy klompie beeste te gaan aankeer. Sy hart is seer, maar hy sal Tambusa gehoorsaam.

Tambusa staan by sy veekraal en staar die aanjaers en die beeste agterna as hulle die rand afsteek na die laagte. Trane rol oor sy verrimpelde wange as hy daaraan dink dat hy hulle nie weer sal sien of hoor bulk nie. Vanaand as die son ondergaan agter die Drakensberge, sal hulle algar in die donga begrawe lê en sy kraal sal leeg staan. As die beeste en aanjaers tussen die bome verdwyn, gaan hy langs die kraal sit om sy lot te betreur.

Dit is 'n paar uur later. Tambusa sit nog daar by die veekraal. Oor die lug kom die dowwe geklap, klap, klap van geweerskote en hy weet dat met elke klap een van sy beeste en die donga omgekeer het om daar begrawe te word.

Laat namiddag kom Senzagakona en die aanjaers terug by die stat. Senzagakona lyk vaal in die aangesig en Tambusa kan sien dat sy seun diep ontsteld is.

„Het hulle algar die beeste doodgeskiet?'' vra hy nuuskierig.

„Hulle het, maar my oë wil nie weer sien hoe hulle die beeste doodskiet nie,'' antwoord hy met 'n bewoë stem.

„Wat het die witman gesê?'' vra Tambusa.

„Die witman was vriendelik en het ons belowe dat ánder beeste weer in ons krale sal bulk,'' antwoord hy en stap dan verder na sy hut om te gaan eet.

Die son sak agter die Drakensberge weg. Tambusa staan voor sy hut en kyk na sy leë veekraal. So'n ramp het nog nooit sy stat getref nie en sy hele liggaam skud van aandoening as hy aan die ou hang-horingkoei dink, wat nooit weer aan sy hand sal ruik nie.

Winter-miswolke lê al met die rivier langs tussen die bosrandjies en die Bosveld lê in 'n blye gloed van die moreson. Tambusa sit verstyf in sy veekraal. Hy het gedurende die nag sy beeste daar gaan soek, en soek hulle nou in die wêreld waar die geeste van sy grootvaders woon.

BOERNEEF

# HARDEBANK

„WÊ! Jy moet tog Maandagmore hok-toe. Wê! Wê! Jy moet tog skool-toe gaan, en ek nie. Jy sal baie slae kry en op skool bly, en jou akker sal kraak dat jy nie weet hoe jy dit het nie. Oom Fanie het gister self gesê jou akker sal kraak.''

Dis Maerman se sesjarige broertjie, Soels, wat so astrant en uitkoggelrig praat. Maerman was juis besig om vir sy rek 'n splinternuwe, windmakermik te sny, en so onder die sny dink hy hoe hy die vinke en spreeus en janfiskale sal kwint met hierdie gawe skietding. Weke lank het die skooltoe-ganery swaar op sy kindergemoed gedruk, maar nou is hy met die mik doenig. Nou lewe hy in 'n wêreld so ver van die skool, ja, so ver soos ver maar ooit kan kom. En hier kom die japsnoet van 'n Soels met sy weerigheid om 'n mens se rus te verstoor en jou te herinner aan die narigheid wat voorlê. Maerman word op die plek so kwaad dat hy lus kry om van Soels fyngoed te maak.

„Bly stil, jou swaap! Wat weet jy van hok-toe? As my rek nou klaar was, sou ek jou sommer katswink geskiet het. Jy's nog 'n pure babetjie wat allerhande skandes maak en dan kom wê jy kastig vir my. Loop hier weg, jou naarheid! As ek my sonde nie ontsien nie, dan gaf ek jou nou op-die-daad 'n klap dat jy na horing ruik.''

Soels skrik vir sy boetie se heftigheid. Hy drentel na die waenhuis se kant-toe om met sy dolosse te gaan speel. Dit was nie lank nie toe het hy sestien dolosse ingespan en toe trek hy Karroo-toe en hy karwei swaar vragte deur dik blokke sand en hy drywe en werskaf en hook en ha-nou dat jy hom wie-weet-waar kan hoor. Soels speel op sy eentjie so lekker met sy dolosse soos 'n boerseun maar ooit kan speel, maar Maerman is nie maklik omgekrap nie. Na Soelsman van hom weg is, het hy 'n rukkie woes gesny en geskaaf aan sy mik. Nou sit hy sommer stil voor die buitekamerdeur. Sy knipmes en mik lê langs hom. Die narigheid van skool-toe-gaan sak weer oor hom toe. Al die grootmense maak hom bang met die skool. Dis glo vir hulle lekker dat hy moet swaarkry. Die verbrande Soels het natuurlik maar sy praatjies van die ander mense gehoor. Maar Ma en Pa is darem nog daar. Ma is jammerhartig en lief. Sy verstaan alles en sy praat altyd mooi met 'n mens. Pa [illegible] 'n

man moet skool-toe gaan en leer, en wat Pa sê, is goed en reg. Pa is verstandig. Hy sê hy wil sy kinders 'n beter kans in die lewe gee as wat hy gehad het. Hy wat Maerman is, sal maar sy lyf moet ingooi. Daar's nie ander genade nie. Maar as die grootmense tog net kon weet hoe bevrees hy is vir die hok. Die grootmense verstaan ook niks. Behalwe Ma. Sy verstaan alles. Nog meer as Pa.

Pa het nou die aand darem baie mooi met hom gepraat: „Jy's al nege jaar oud, ou seunie. Jy moes eintlik al in die skool gewees het. Jy moet leer, mannetjie, en jy moet sommer rêrig fluks wees. Tag, ou kind, as ek darem jou kans gehad het! Ek het maar tot Standerd IV geleer, en wat beteken dit nou?''

„Hoekom het Pa dan nie verder geleer nie?''

„Ek wou alte graag, maar jou Oupa het nie kans gesien nie. Hy't gesê dit kos teveel. Ek wou gaan predikant word. Ek dink amper ek sal 'n beter predikant gewees het as 'n boer. Maar oorle Oupa het gesê hy kan net een van sy seuns laat leer. Jou oom Jan het toe die kans gekry. Hy's nou onderwyser op Krugersdorp in die Transvaal.''

„Moet ek eendag 'n onderwyser word, Pa?''

„Die tyd sal ons dit leer, ou seun. Jy's nog te klein om te besluit. Ons moet die Liewen Heertjie vra om ons te lei.''

Dis nou Saterdagoggend. Nog net twee dae voor Maandag. Maerman tel sy mik op en korrel-korrel deer na die groot eikeboom se kant toe. Vandag moet hy die skietding klaar maak, want Maandag beginne die skool, en dan kry 'n man glo vir niks anders tyd as leer nie. Sou juffrou Boomstam nou werklik so kwaai wees. Pa ken haar en Pa het gesê sy sal 'n man darem nie sommer goedsmoeds slaan nie. 'n Mens moet net jou bes doen, dan kom alles reg. Nou ja, hy wat Maerman is, sal natuurlik sy bes doen. Maar waarom moet kinders nou eintlik skool-toe gaan. Kan 'n mens dan nie op 'n ander manier slim en hooggeleerd word nie? Pa vertel dan dat oorle Oupa omtrent g'n skool gehad het nie, en Oupa was mos 'n goeie boer. Maerman wens dat hy oorle Oupa was wat 'n vorentoe boer kon word sonder om jare lank op die harde skoolbanke te sit. Die ou mense het ook altyd lekkerder as die jong mense. Oom Fanie het nou die dag gesê 'n mens se skooltyd is jou lekkerste tyd. Oom Fanie het sommer deur sy nek gepraat.

Dis Maandagoggend, die oggend van Maerman se eerste kennismaking met die skool. Dit sou 'n eienaardige skool wees:

’n eenmanskool in die letterlike en ware sin van die woord. Een onderwyseres, juffrou Boomstam, en een leerling, Maerman Eksteen. Sommer so ’n privaat-plaasskooltjie. My kinders moet geleerdheid kry, het Maerman se vader gesê. Die andertjies is nog te klein, maar Maerman is al nege jaar oud. Later sal hy miskien maats bykry. Intussen moet hy en die juffrou maar aanskollie en weg-daar Dawid.

Dis Maandagoggend. Die skool word geopen deur Maerman se vader, oom Petrus. In ’n buitegeboutjie op die plaas kom die vader en die moeder, tant Willemiena, die onderwyseres en die seun bymekaar. Die vader lees uit die Bybel, Psalm 121: „Ik hef mijne oogen op naar de bergen, van waar mijne hulp komen zal. Mijne hulp is van den Heere, die hemel en aarde gemaakt heeft.’’

Ná die Bybellees doen die vader ’n ernstige gebed waarin hy die Here vra om die skooltjie te seën. Die gebed is klaar.

„Nou sal ons sing,’’ sê die vader. „Wat sal ons sing, ou seun? Jy ken mos baie Hallelujaliedere en gesangverse.’’

Maerman sit ’n rukkie doodstil, halfverslae.

„*Heer, waar dan heen,* Pa.’’

Oom Petrus glimlag so effentjies.

„Miskien is dit nie heeltemal van pas nie, ou seunie. Ek dink *Prys den Heer* is beter.’’

Oom Petrus sit die psalmvers in. Maerman doen sy bes om ’n geluidjie saam te sing, maar hy kry dit beswaarlik reg, en toe hy die trane oor sy moeder se wange sien rol, wens hy dat daar tog nooit, nooit so’n ding soos skool gewees het nie.

Die psalmvers is klaar gesing. Die vader, met die groot Bybel onder die arm, en die moeder, half vooroor geboë, stap uit. Juffrou Boomstam en Maerman bly alleen agter in die eenmanskooltjie op Bovlei. Maerman Eksteen se skoollewe het begin.

N. P. VAN WYK LOUW

# INDIVIDUALISME EN KENTERING

**Aantekeninge by die Jonger Afrikaanse Poësie en die Kritiek**

DAAR is geen woord wat so dikwels in verband met ons jonger poësie gebruik word soos individualisme nie. Sedert ongeveer 1934 het dit oor ons land begin opklink. Oor die misbruik daarvan (met of sonder „gebrokenheid'') in ons kritiek kan 'n mens geen formele opstel skryf nie. Die woord word immers met geen vaste betekenis of in geen vaste verband gebruik nie. Daarom hierdie los aantekenings.

Hierdie woord en ander modewoorde soos vormgestalte, vormspraak, vormbelewing ens., ens. word soos hipnotiese formules nagesê; of beskou die invoerders daarvan dit as geopenbaarde waarhede wat alleen soos die „Allah is Allah'' sonder verder besinning herhaal moet word?

Onder die invloed van 'n paar boekaankondigers (kritici het ons skaars) het die bedryf van boekbespreking 'n botte herhaling van modewoorde, 'n refleks, geword, iets wat by die oog ingaan en by die pen of die mond uit, sonder om die ompad deur die brein te loop . . . En hierdie kritiek sê van homself: „Wat is verkeerd met die enkele vakmanne (in die kritiek: Skr.) met jarelange opleiding in die vak oorsee . . . .?'' en „seer seker is (ons literêre wetenskap en literêre kritiek) ons literatuurvoortbrengsels vooruit.'' (In *Die Jaarboek*, 1937.)

. . . . . volgens ons „beskeie'' mening . . . . .

Maar oor die leierskap later . . . . .

*'n Mens kan regtig 'n geskiedenis* van die gebruik van die woord in ons literatuur skrywe: hoe hy ingevoer is, sy betekenisveranderings, sy emosionele „dampkring,'' sowel as die oorsake van die verandering.

Hier is 'n paar datums: in 1934 (toe *Die Ryke Dwaas* verskyn het, die eerste bundel „jonger poësie'') en in 1935 het ons keer op keer van 'n „volhardende individualisme'' gehoor wat in ons literatuur in aantog sou wees (o.a. twee keer in 'n bespreking van Du Plessis se *Stryd* in *Die Burger* 1935, en verder Ons Eie Boek Deel I No. 2); toé was dit mooi, goed, „volhardend''; toé was dit 'n waarborg „dat ons Afrikaanse digkuns langsamerhand uit die vaderlandse vlakte tree in die lug van moderne lewensidee'' (sic) (sien genoemde bespreking

in *Die Burger*). In dieselfde tyd het die woord ook die „gebroke'' stertjie gekry, en in een koerantartikel ná die ander het dit gelyk asof die hoogste lof wat 'n digter kon kry, was om „individualisties'' en „gebroke'' (wat dit ook mag beteken) te wees. . . .

Vir ons kritici wat ten spyte van grade nooit te diep in die literatuurgeskiedenis of die wysbegeerte gestudeer het nie, was die voor die hand liggende voorbeeld van individualisme dié van die Tagtigers. Veral toe die individualisme by ons aangeval moes word, het hulle vaag-weg onthou dat die Tagtigers s'n iewers tot iets verloop het . . . . (Is dit nie 'n gevaarlike tydperk vir mode-kritici en literatore — ons Jan ten Brink, van Halls en Smit Kleines — om hulle op te beroep nie? Maar die Franse kleinburgery beroep hom nog altyd op die „groot beginsels van '89'' . . . . 'n Revolusie wat agter die rug lê, is altyd mooi — en veiliger.)

Een ná die ander het die akademiese besprekers by die koor aangesluit; party het alleen nog „sentisivisme'' en ander woorde ingelas. Van almal was dr. G. Dekker die enigste wat hom teen die deuntjie versit het, en wat daarop gewys het dat as ons die woord „individualisme'' moet gebruik, dit by ons nog iets heel anders as die neentiende-eeuse Tagtiger-individualisme is. . . . .

En toe skielik word 'n nuwe kritiese „rigting'' ingeslaan. Die individualisme word nou „bevange'' (Verslag van die Akademie se Letterkundige Kommissie 1937), „eng,'' „eensydig,'' „geborneerd'' en „onbelangrik.'' Die woord word 'n slaanding. Al sterker word die geskreeu: „ons moet volkskuns hê,'' „bloed en bodem,'' „ons moet weg van die individualisme,'' „daar is reeds tekens dat ons aan die wegkom is'' (o.a. W. E. G. Louw se Renegaat-sonnette) . . . tot dit teen die einde van 1937 op 'n histeriese uitbarsting teen die individualisme uitgeloop het waarvan ek die slagwoorde reeds genoem het.

*Die Woord en sy Betekenis.* Al sou 'n mens dit nie uit ons kritiese geskrifte agterkom nie, het die woord individualisme 'n betekenis en die begrip 'n geskiedenis. Reeds in die Oudheid het Epikurus dit in sy konsekwentste vorm uitgedruk: „Ons moet ons uit die gevangenis van die besigheid en die politiek bevry,'' en „daar bestaan nie so iets soos 'n menslike gemeenskap nie; elkeen het alleen met homself te doen.'' By ander Griekse denkers kom die ideaal van 'n „selfgenoegsaamheid'' herhaaldelik voor. Maar die moderne individualisme is die ontkenning van bo-persoonlike bande (van staat, wet, groepsgevoel, gewoonte) en die stel van die enkeling as primêr, as die sosiale atoom, as

grondslag van die gemeenskap en uitgangspunt van alle sosiale teorie, is 'n baie jonger verskynsel. Selfs die Renaissance het dit nog nie in hierdie vorm geken nie. Dit ontstaan feitlik eers in die 18e en 19e eeue: in Engels word die woord ±1840 vir die eerste keer gebruik en in Nederlands nog later.

De Tocqueville, die Franse historikus, uit wie se werk die woord in Engels ingekom het, skryf die volgende klassieke definisie daarvan (goedkeurend, want hy is neentiende-eeuer): „Die individualisme is 'n ryp en kalm gevoel (in teenstelling met die egoïsme—Skr.) wat elke lid van die gemeenskap daartoe lei om hom los te maak van die massa van sy medeskepsels, om los te staan van sy familie en vriende, sodat hy dus eers 'n eie kringetjie vorm en dan gewilliglik die groot gemeenskap aan homself oorlaat" . . . en „ . . . die individualisme is van demokratiese oorsprong."

Dit is die wese van die individualisme, wat dan verder tot groter wysgerige stelsels uitgebou word (Spencer, Stirner).

In die literatuur en die ander kunste het die individualisme later daarop uitgeloop dat die kunstenaar wou spreek nie net *uit* homself alleen nie (want dit het hy altyd nog gedoen en sal hy ewig moet doen), maar ook *vir* homself alleen en in 'n vorm wat vir ander volkome geslote kan wees. In die moderne musiek het dit by party leiers van die atonaliteit tot byna verbandlose klanke gelei, in die skilderkuns tot krabbels en vlekke wat vir ander sinloos is, en in die literatuur, veral by sommige Duitse ekspressioniste, tot reekse suggestiewe woorde wat in die skrywer se gees subjektief-verwand ontstaan het, maar vir ander sonder begrypbare verband is.

*Der hohe Hut*
*Schön ist ein Zylinder*
*Die verfluchten Zivilisten*
*Die verfluchten Zivilisten*
*Die hohe Hut*
*Obhut*
*Kopfbedeckung* . . . . .

en so voorts in verse waar nog die loop van die blote woordassosiasies verstaanbaar is, tot 'n „absolute" poësie wat alleen klank is:

*Oiai laéla oia ssisialu*
*Ensùdio trésa súdio mischnumi*
*Ja lon stuaz*
*Brorr schjatt* . . . .

Dit was 'n Duitse gedig!

Hier het ons die individualisme in die literatuur. Ons het soveel as een eksperiment in dié rigting, 'n vers wat deur sy alleen-staan bewys dat hy as eksperiment onvrugbaar was.

'n Formule behoort ons nie in hierdie verband te verlei nie. Kloos se „allerindividueelste ekspressie van die allerindividueelste emosie'' was 'n suiwer, vol-menslike kuns . . .

Dit is wel die vraag of ons kritici, veral dié wat die hardste oor die individualisme gepraat het, nie te swak in die Europese literatuur en kuns onderleg is, om die regte literêre individualisme te ken nie . . . . ons universiteite eis nie 'n te hoë mate van kennis van sy professore in Afrikaans nie, as hulle goeie propagandiste is.

By ander kan die neiging om vyf minute lank te lees en vyf jaar lank daaroor te skryf, die oorsaak van die herhalings van modewoorde wees. Een frase i.v.m. my eie werk (goedkeurend!) nl. „intellektuele besinning'' wat oorspronklik uit 'n private brief van W. E. G. Louw kom (afskrif in my besit), het ek in een artikel ná die ander oor my en ander „jongeres'' teengekom, totdat dit in die genoemde verslag van die Akademie opgeneem is.

Maar waar ek nou eenmaal oor herhalings aan die skryf is: in watter beskaafde land sal kritici toegelaat word om nie alleen frases nie, maar woordelik dieselfde passasies en hele resensies in drie, vier tydskrifte te laat verskyn (tensy hulle letterlik geïnspireer is) — by ons weet ek van geen enkele protes teen daardie koopmansgedoente nie.

Die jonger skrywers was nooit individualisties in enige streng sin van die woord nie. Hier sal ek persoonlike dinge moet noem om my bewering te staaf, maar meer as vir die doel noodsaaklik is, sal dit nie wees nie. Reeds in 1933 (dus voor die eintlike jongeres begin publiseer het, en twee jaar voor *Alleenspraak*) het ek politieke verse geskrywe. Die rede waarom hulle weggelaat is, is bloot dat hulle literêr nie gelyk met die ander werk uit daardie jare gestaan het nie.

Van die begin af aan was al die jonger digters wat ek ken, baie in die politiek en sosiale dinge geïnteresseerd. Gesprekke het seer seker meer dikwels en hewiger daaroor gegaan as oor literêre sake. Party van ons was (of is) selfs hewige partygangers. 'n Opsomming van al die werk van die jongeres sal hierdie sosiale trekke aan die lig bring. In die afgelope jare het W. E. G. Louw heelwat verse van dié aard in Die Huisgenoot, en Uys Krige in The Forum laat verskyn. Krige

se eerste toneelstuk gaan oor die Groot Trek; en *Die Wit Muur* (is dit nie ons beste eenbedryf nie?) oor die Vryheidsoorlog. Maar miskien is dié dinge ook individualisties omdat hulle *oënskynlik* geen onmiddellike politieke waarde het nie. Of hulle 'n kentering beteken, bespreek ek later.

EN dit is geen „nuwe rigting'' nie. Ons het altyd so gevoel, maar vir my het toe ook al die ideaal vasgestaan van 'n kuns wat hom deur geen oorwegings van populariteit en deur geen strewe na onmiddellike sukses laat beïnvloed nie. Al weet ek dat ons populêre leesstof nodig het, uiters nodig het, weet ek ook dat 'n volk nie op die beste gedien word deur die verbygaande ligte dinge nie, maar deur die kuns wat hom die hoogste doel stel en deur 'n kritiek wat bokant persoonlike vriendskap en vyandskap staan en geen maatstaf buiten die hoogste waarde erken nie; en vir die kunstenaar self is die teleurstelling ná elke nuwe werk omdat hy nie die ideaal bereik het nie, beter as die voldaanheid om 'n „lekker'' boek wat „dadelik by die publiek inslaan''.

In die literatuur is daar een soort mens en een soort mentaliteit wat ek haat, en dis dié wat sê: „Kyk hoe bou ons sommer lekker 'n Afrikaanse literatuur op; elke jaar, elke dag word ons beter, wen ons veld — hier en in die buiteland; ons moet net saamstaan en fluks werk . . . . stoot, kêrels, stoot! . . .''

Die kuns is 'n norser en eensamer werk.

*Betekenisse van die woord by ons.* Soms lyk dit asof die woord „individualisties'' by ons in die betekenis van „persoonlik'' gebruik word. Die ouer poësie sou dan hoofsaaklik onpersoonlike temas (die oorlog, die natuur) behandel, en die jonger digters „persoonlike'' temas (die verlange en stryd van die menslike hart). So 'n onderskeiding sou egter 'n halwe waarheid uitdruk (tot in die Eerste Taalbeweging is persoonlike verse geskryf); en 'n bietjie nadink oor die natuurpoësie en selfs die oorlogspoësie sou dit duidelik laat word hoe weinig onpersoonlik hulle is.

Maar selfs as hierdie onderskeiding tussen oueres en jongeres gedeeltelik waar is, kan hierdie individualistiese of persoonlike in die poësie geen rede vir 'n aanklag wees nie. Dit kom in alle groot digkuns voor en in eeue en by digters wat van die individualisme as die afsydig-staan van die gemeenskap niks

geweet het nie. Dit is dieselfde gees wat in die Middeleeue uit die naamlose digters van die Egidius-lied, van die *Ghequest ben ic van binnen* en die *Alle dinge/Syn mi te inghe* as klag en jubel om persoonlike verdriet en persoonlike Godsaanskouing gesing het; dit is die gees van Petrarcha, Shakespeare en Hooft se sonnette, en die gees van Gezelle se *Ego Flos;* en as dít individualisme is, dan wens ek net dat die beskuldiging daarvan oor elke skrywer in ons land kon uitgespreek word.

Maar ek wil selfs geen ware onderskeiding tussen persoonlike en „volks''-poësie laat geld nie. 'n Nasionale literatuur sluit albei soorte in, net soos 'n volk alle klasse en stande omvat. 'n Poging om die eenvoudige, populêre kuns tot die enigste kuns van die volk te maak, is literêre bolsjewisme, 'n verheffing van die proletariaat tot alleenheerskappy.

Wanneer die allerpersoonlikste poësie geskrywe word oor *mense in die algemeen-maatskaplike verhoudings* van die liefde, haat, stryd en selfs die eensaamheid (wat ook 'n maatskaplike verskynsel is, al voel ouer en goedgevoede mense dit minder dikwels) dan is dit geen individualistiese poësie nie; en as dit mooi is, word dit ook onmiddellik erken deur ander wat die verstand het om te begryp en die emosionele gestemdheid om dit aan te voel . . . . Maar dít wil ek ook nog van ganser harte sê: as die individualisme die dieper betekenis van intense persoonlike lewe, van innerlike vryheid teenoor die massa, sy waardes en sy leiers het, dan is dit een van die onvervreemdbare verowerings van die mense-gees wat selfs in ons tyd en in ons land nooit weer heeltemal verlore kan gaan nie.

Soms lyk dit weer asof „individualisties'' eenvoudig gelyk is aan „moeilik verstaanbaar'' (vir die besondere leser).

Een kritikus het gekla dat hy „hoofpyn kry'' by die lees van die „onbelangrike'' individualistiese poësie, en ander gee voor dat hy Aeschylus, Browning e.a. begryp en „geniet'', maar nie meer „versies in sy eie taal nie'' . . . .

Antw. A. Gebrek aan verstaankrag kom nogal dikwels, té dikwels, in die wêreld voor, maar dit is 'n gebrek wat 'n mens gewoonlik nie so openlik noem nie, allermins om daarop te roem.

Antw. B. Boeke en skoolaantekeninge skep soms by mense wat „swaar van begrip'' is die gedagte dat hulle die moeilike werk van vroeër eeue verstaan en „geniet''; wanneer hulle egter nuwe werk lees waaroor nog geen aantekenings geskryf is nie,

vind hulle dit onverstaanbaar. Die enigste troos wat 'n mens hulle kan gee, is dat húlle soort verstand dieselfde moeilikheid vroeër met Aeschylus en Browning se versies „in hul eie taal'' ondervind het . . . .

Skoolaantekenings om bogenoemde moeilike gesegdes te verklaar:

(a) oor Shelley is gesê:

(Van Adonais): The poetry of the work is contemptible — a mere collection of bloated words heaped on each other without order, harmony or meaning, the refuse of a school-boy's commonplace boo—and of this stuff is Keat's wretched Elegy compiled''. (En van Prometheus Unbound): Mr. Shelley may plume himself upon writing in three different styles: one which can be generally understood; another which can be understood only by the author; and a third which is absolutely and intrinsically unintelligible. Whatever his command may be of the first and second of these styles, this volume is a most satisfactory testimonial of his proficiency in the last . . .

(b) oor Gorter se *Mei* wat vandag so populêr is, het 'n letterkundige vereniging destyds laat hoor: „De algemeene hoestbui, die toen langzamerhand opkwam, de hilariteit om het vers, het lachwekkende, dat men in dit poeem ontdekte, maakten het ondoenlijk de voordracht naar behooren te volgen.'' (Aangehaal in *Herman Gorter* van T. J. Langeveld-Bakker.)

Tema vir 'n proefskrif: 'n geskiedenis van die letterkundige werke wat eers „onverstaanbaar'' was.

Hierdie dinge *moet* by ons gesê word, al is dit 'n ondankbare taak en soms vernederend om daaroor te praat. 'n Ontwikkelde Hollander het na aanleiding van een van bogenoemde kritiese uitlatings eenmaal gevra of dit werklik 'n professor aan 'n Afrikaanse universiteit was wat dit geskrywe het. Dat sulke kritiek uitgespreek word, is nie die ergste nie. In ander lande staan sulke dinge dikwels in die goedkoper tydskrifte, en g'n skrywer antwoord daarop nie, maar wat vernederend vir 'n volk is, is dat sulke mense by ons vir „Kultuur''-leiers deurgaan.

*Oorsake van die aanklag?* Vir dié wat net na die onmiddellike sukses en die byval van die menigte kyk, lyk die strewe na iets groters altyd individualisties. Die kunstenaar is soms „nie 'n lekker kêrel nie,'' is soms afsydig; en vir die „lekker kêrels'' is hy dadelik die individualis.

Vir dié wat poësie alleen as propagandamateriaal beskou, vir die onmiddellike gebruik in die partystryd, is poësie wat nie van die verhoog af voorgedra kan word nie, en wat sy *skote verder skiet* — ook weer individualisties.

*Die ware gees?* Het die jonger poësie (wat ongetwyfeld nie populêr is nie) miskien 'n ander funksie: dié van geestelike leierskap in 'n moeilike tyd van ons volksbestaan waarin alle ander leierskap beveg word? 'n Leierskap om geen loon of eer nie, maar om die hooghou van die geestelike lewe self; en geen uiterlike, sigbare leierskap nie: in die geskreeu van die menigte moet die kunstenaar nie harder probeer skreeu nie, maar deur onverbiddelike eise en deur sy werk 'n vastigheid binne die vloeibare van die tyd bou wat daar sal staan as die ander dinge verby gespoel het.

En dit weet ons ook: wie die geestelike lewe hoog wil hou in die gewoel van die menigte en van sy menners, sal nie onbesoedeld daaruit kom nie, maar met littekens aan hom en iets van die modder wat daar rondgegooi word.

Daar is niks wat soveel na individualisme lyk soos 'n leierskap in geestelike waardes nie.

Maar hierdie oënskynlike individualisme staan later as groot volkswerk daar. Die „individualistiese'' Tagtigers is die mense wat saam met ander die geestelike lewe in Nederland vernuwe het en 'n Nederlander die reg gee om die literatuur van sy landjie naas dié van die groot lande te plaas.

*Die aangekondigde kentering.* Maar ná die donkerte van die individualisme het daar vir ons kritici ligstrale gekom toe 'n paar van de jongeres „'n nuwe koers'' „na de volk terug'' sou ingeslaan het.

Hierdie gedagte van ons kentering is net so onnoukeurig soos die gebruik van die woord „individualisme.'' Elke trek van die nuutste poësie wat as bewys vir die kentering kan aangetoon word, was van die begin af by die digters aanwesig. Dat die persoonlike verse vroeër uitgegee is, is toeval. Ongelukkig kan 'n mens nie alles wat in jou is in een slag uitskryf nie. Maar ná en tussen ons „nasionale'' verse deur sal daar nog van die allerpersoonlikste dinge verskyn om te wys hoe onwaar die hele kenteringsbegrip is. Die persoonlikheid van 'n mens wat

leef en hom wil uitspreek, omvat meer as met enige formule kan uitgedruk word. En dat die vermeende kentering onder leiding van ons kritiek sou plaasgevind het, is nog die vermaaklikste. Die vlag en die leiers is daar, maar die opmars gaan weg van hulle af voort.

Is die vernaamste oorsaak van hierdie hele vergissing nie die verskillende en verwarde opvattings van nasionale kuns wat by ons gangbaar is nie?

Nasionale kuns is kuns wat geskep word deur 'n persoonlikheid wat geheel binne sy volk staan, wat deur sý land se natuur, sy volk se taal en geskiedenis gevorm is, wat saamleef met die ontwikkeling van daardie volk en kragdadig daaraan deelneem waar hy kan. Die verband tussen kunstenaar en volk lê *in die persoonlikheid*, nie in enige objektiewe gehalte van die werk nie. En wat uit so 'n persoonlikheid voortkom, is nasionale kuns, al neem dit die grootste verskeidenheid vorme aan.

Nasionale kuns is nie alleen kuns wat in die onmiddellike politieke stryd as wapen gebruik kan word nie; nog minder is „nasionaal'' of „volks-'' in hierdie verband gelyk aan „populêr''. Is die strydbare, ligte liedjies van Kipling, of die nog banaler rympies van Ella W. Willcox die Engelse nasionale literatuur? Of Keats en Browning en Rupert Brooke wat so van die Engelse landskap se lig en kleur deurdrenk is, maar nog ver van die Engelse menigte staan?

Dat ons jongeres in bitter erns teen die Kipling-isme en Willcox-isme in die Afrikaanse literatuur en teen die voorstanders daarvan in die Afrikaanse kritiek in opstand kom, is 'n dieper verantwoordeliksheidsgevoel teenoor die volk; ons weet dat hy nie van ligte liedjies en „kultuur-'' toesprake alleen kan leef nie; en ons moet *ook* vir ons bestes sorg, vir die leiers . . . sodat ons nie vir ons kultuur 'n tweede geslag van skreeuerleiers kweek nie.

*Die werklike kentering.* Daar is 'n werklike, maar 'n ander kentering in die Afrikaanse literatuur aan die gang. Ek praat nie hier van die ware kenmerke van wat lewendig is in die jonger kuns nie — die presiese en egte woord, die fyner aanvoeling (ek sê nie „beter'' nie) van die innerlike lewe en die natuur; en 'n nuwe maar nie individualistiese wêreldbeskouing, wat egter nog baie verskillend by die aparte skrywers verskyn. Daar is 'n ander revolusie aan die kom. Dit is die opstand teen kritiek wat onmagtig is om die leiding te gee wat hy hom aanmatig. In geen ander land ter wêreld is die literatuur só in die hande

van 'n paar akademiese persone nie. In Holland of Engeland is die professore in die literatuur *geleerdes*, mense wat diep onderlê is in die literêre geskiedenis, maar selde mense wat in die veglinie van die literatuur self staan. In Holland was Verwey en is Donker uitsonderings, en Verwey (Donker ook reeds?) het hom al hoe meer na die stiller wetenskaplike gebied teruggetrek. By ons is dit anders. Geleerdes is hier so seldsaam soos kritici daar. Wetenskaplike werk word uiters selde ná die verkryging van die doktorsgraad gedoen. Des te hewiger is dan ook die „kritiese'' aktiwiteit. As 'n boek by ons verskyn, gaan dit onmiddellik na een van die vyf, ses taal- of literatuurprofessore ter resensie. En dan begin die geklapper van die begrippemeultjies wat na „jarelange opleiding ín die vak oorsee'' saamgedring is: sensitivisme, individualisme, vormgestalte ens. In elke literêre en kulturele magsposisie is hierdie mense ingegrawe, tot selfs in die boekhandel waar hulle die lesers van die uitgewers is. Tot onlangs toe was dit vir hulle moontlik om met 'n telefoonoproep aan 'n redakteur alle verset teen hulle te smoor, of 'n geweierde artikel van hulleself geplaas te kry.

Die opstand teen hierdie diktatuur is een van die „kenterings'' wat daar in ons letterkunde aan die gang is.

Ons tydskrifte wat in die verlede alle twisgeskryf geweer het, begin nou skerp artikels vra . . . . ook van jongeres. Aan alle kante word gevoel dat ons 'n Sjinese stilstand in die literatuur aan die kry was, wat teenoor die buiteland uiters beskamend is. In die volgende jare sal daar skerp gevegte wees, en baie meer „gebrokenheid'' in ons literatuur inkom as daar tot dusverre was.

'n Eerste belangrike taak in hierdie stryd is 'n ondersoek na ons kritiek: sy *bevoegdheid,* sy persoonlike *onderstromings* (want die vloek van 'n klein land se literatuur is dat byna elkeen met al die ander persoonlik in botsing kan kom), en dus ook sy *objektiwiteit;* bowenal van sy *styl.* (Hoe kan 'n kritikus styl beoordeel wat self so iets skrywe: „Oor *Bodemvas* sou ek 'n lied kan aanhef. Die lied van verlore vryheid in eie land, van tragiek wat verskeur (sic) by die mistrap van 'n kind, die lied van hulpelose kragsinstorting by die oormag van ongesiene geweld, van verbysterende ironie, die lied van verlatenheid in 'n wêreld waar rede onderworpe is aan vooroordeel, deug aan skyn, liefde aan venyn („en dit rym mos nogal'', soos die ou tante gesê het) trou aan lafhardy, . . . . in 'n wêreld, hard en kil en sonneloos, *waar monsterwicke van die nagspook 'n eensame verdoolde vlinder verjaag uit 'n moeras waar blom-*

*bestuifde vlindervlerkies vloek met die omgewing."* (Ek kursiveer.) Ook die aard en oorsprong van ons kritiek se *modewoorde* en verder van sy *historiese kennis* moet bespreek word, want by ons kan 'n akademiese kritikus vir Bierens de Haan en J. I. de Haan verwar (in genoemde resensie van Du Plessis se *Stryd*) sonder dat meer as 'n paar mense glimlag.

By ons het die kritikus hom tussen die kuns en die volk ingeskuif; hy het begin sê: „Kyk na my, ek is eintlik die belangrike figuur — die literatuur is bysaak." Ook hier moet ons die middelman uitskakel.

Ek sou hierdie dinge nie so stel, as ek nie glo dat die jonger poësie iets vir de volk te sê het wat hy reguit vir die beste van hierdie volk wil sê sonder die frases en beroepswoorde van die mense wat tussen hulle kom staan nie.

Kritiek is niks skools en geen klassifiseerdery nie; dis geen gegoël met woorde soos vorm en inhoud en vormbelewing nie; dis nie iets wat oorsee kan aangeleer word nie, en daar is geen inrigtings buiten die Amerikaanse Schools of Short Story Writing, Journalism and Criticism wat „jarelange opleiding in die vak" gee nie; alleen ons kleinburgery kan deur hierdie frases om die bos gelei word en kritiese leiding van dié kant af verwag. Ons jongeres verwerp al daardie modewoorde sowel as dié van die individualisme; en daar is niks „gebroke" in ons literatuur buiten 'n kritiese reputasie nie.

Leipoldt het byna letterlik gelyk gehad toe hy beweer het (in 'n vorige Jaarboek) dat ons nog geen kritiek besit nie.

Kritiek is: diep en intelligent oor 'n boek skrywe; en groot kritiek is dié wat de filosofiese atmosfeer skep waarin nuwe werk kan *ont*staan, en de nuwe, vereers vreemde werk deur ander *ver*staan kan word; wat (soos die groot kritiek van die Duitse, Engelse en Tagtiger Romantiek) 'n hele *gedagte*-wêreld kan skep waarvan die literatuur die *kuns*vorm is. Ons het hier en daar 'n deeglike studie uit die literatuurgeskiedenis (nugter en wetenskaplike werk), maar kritiek van hierdie soort besit ons nog nie. Onder die veelvuldige boekbesprekings is daar net 'n enkele hier en daar (weer o.a. van G. Dekker) wat op meer as 'n haastige deurlees, 'n paar aantekeninge en verder die gebruiklik modewoorde berus. Dis ook daarom dat ons grootste boekbesprekers 'n half dosyn boeke per maand kan „kritiseer".

Die revolusionêre stryd in die literatuur sal net so skerp by ons soos dikwels reeds in die buiteland gevoer moet word, en met die noem van name, sodat die skuldiges nie in vae aanvalle op kritici oor die algemeen, agter die onskuldiges kan wegkruip nie.

*En na hierdie bitter woorde,* die moeilikste wat ek al ooit moes skrywe, en wat ek nie sou geskryf het as dit nie om ons volk se geestelike status gegaan het nie, dink ek weer aan die beskuldiging van individualisme en apart-staan. Partykeer lyk stryd en beskuldiging albei nagtelik en vreemd, as jy in die helder daglig van jou werk staan. As 'n mens eenmaal die geloof besit dat die digter se loon nie tydelike applous en sukses is nie, maar die besef dat hy 'n deel van die wêreld, sy eie land, met blywende skoonheid verryk het, dan is die skryf van 'n enkele versreël in Afrikaans sinloos wanneer hy verwag dat hierdie volk en hierdie taal binne 'n paar eeue voor die Engelse of die naturelle sal verdwyn het. Ek het ons eenmaal die „gewaagdste volk ter wêreld'' genoem; en in geen land of volk ter wêreld is die digter wat na tydelose skoonheid strewe, meer in verlange en in noodlot aan sy volk verbonde nie.

A. H. MURRAY

# LEWENSHOUDING

IN die diepte van sy gees lewe elke mens in 'n algehele eensaamheid en afgesonderdheid waarin hy soekende is, en waarby hy nie weet wat hy soek nie of waarvoor hy soek nie; maar hy hou aan met vrae en gaan voort met soek want hy voel dat daar wel iets is om te soek al weet hy nie wat dit is nie. Hierdie eensaamheid lê onder die troebel waters van die daaglikse gedagtegang; dit gaan dieper as die bewussyn self van die mens wat op die oppervlakte drywe en nog te min kultuurmens is om die diepte van sy eie gees te ken en die bewegings van eie siel te waardeer. Maar daar is min geeste wat so afgestomp is dat hy nie in daardie enkele oomblikkies van verposing wat elke siel so af en toe aan die oewers van stille waters deurbring, deurdring word van die gevoel van durende onvoldaanheid nie en wenend in die skemering van 'n algehele verlatenheid staan wanneer geen mens by hom kan kom nie en hy op sy skaamle self aangewys is vir troos en berusting. In daardie tye kyk die mens homself vlak aan, van aangesig tot aangesig, en kan hy hom nie verkul nie en kan hy nie reken op die vleitaal van sy medemens nie of op die vertroosting van maatskaplike bygelofies nie. In hierdie skemerte van eerlike selfvertwyfeling word lewenshouding gebore.

Lewenshouding is onbepaalbaar; soos die liefde van die ontluikende minnaar wat eers aan sy medemense duidelik word voordat dit deur homself geken word, leer die mens sy eie siel in sy deursigtige klaarheid of in sy besoedeling ken alleen in tye van groot geestesdrang. In die *Gebed van die nagelatene na 'n wrede berowing* van A. C. Benson word die lewenshouding weergee van die religieuse gees wat sy leë eensaamheid vul met vertroostende visioene van 'n groter toekoms waarin die gebroke gees heling en vervollediging sal vind.

> „En gee aan my wat agterbly om sy heengaan te beween, die krag om nie te treur soos een wat sonder hoop is vir die geliefde wat na u ewige rus teruggekeer het nie; maar, met die herinnering aan sy moedigheid en in die nagedagtenis aan die liefdesband wat ons op aarde verenig het, dat ek met nuwe moed weer kan begin om u in aanbidding te dien, die bron van ware liefde en moed; sodat wanneer ek nog 'n korte stonde in hierdie dal van trane en in die skaduwee van hierdie dood vertoef het, vertroos

deur u stok en u staf, ek hom weer van naby mag sien in die grasige weivelde by die stille waters van u vertroosting waar ek glo dat hy noual met u wandel. O Herder van die Skape, bly by my in hierdie duistere tyd.''

Die soekende gees van die bedroefde kan die leë pyn van skeiding versag alleen deur 'n voorstelling vanwaar die perke van die hede en die huidige oorskrei sal word en die verbreekte geluk herstel sal word in die hereniging van geskeie siele in God.

In skrille teenstelling met die versugting van die *Gebed* staan Russel se Geloofsbelydenis van die Moderne Mens. Hier is geen toekomsgedagtes nie; in sy nood staan die gees op homself. *„Die man wat genoeg lewenslus en krag het, sal alle rampe oorleef deurdat hy ná elke ongeluk 'n nuwe belangstelling in die lewe en in die wêreld sal ontwikkel wat te breed is om deur een verlies geblus te word. Om deur een skeiding, of deur 'n reeks skeidings van dierbares oorwen te word, is nie 'n teken van die fynheid van die gevoel nie, maar moet betreur word, omdat dit 'n bewys is van 'n tekort aan lewenskrag. Ons liefde vir ons dierbares is oorgelewer aan die genade van die dood wat op enige oomblik diegene wat ons lief het, mag tref. Daarom moet ons lewe nie so nou saamgetrek wees dat een enkele toevallige ongeluk die betekenis en die doel van die lewe vernietig nie.''*

Die teenstelling in lewenshouding wat uit hierdie beskouings blyk, is nie die oppervlakkige teenstelling van gebed teenoor selfvertroue waardeur mense in twee klasse verdeel word, godsdienstiges en nie-godsdienstiges nie: dit is nie die teenstelling tussen 'n sentimentele pessimisme en 'n ewe oppervlakkige optimisme nie. Beide ontstaan uit die verslaande hart van die beproefde ná die verlies van 'n dierbare wanneer die verstomde gees angsvallig tastend uit die dal van die skaduwee na die lig terugkeer, sku en verlangend na eensaamheid en gevoelig vir die skrille wanklanke van sy samelewing met sy medemens, — maar hy keer terug. Die uiteenlopendheid is ook nie die teenstelling van die religieuse en die paganistiese lewenshouding nie, want albei is besiel met die hoop op terugkeer uit die oorskadude eensaamheid na die breëre waters van die lewe wanneer die verbreekte gees in volheid herstel sal wees, omdat hy dienste en pligte verrig wat hom deel maak van 'n groter geheel waarin hy berusting vind; en hierdie besieling is die eerste begin van alle religie; geen van beide is fatalisties nie.

Nog minder is die lewenshouding van die *Gebed* en van die *Moderne Mens* die ontvlugting van die werklikheid; hulle ken en erken die plek van beproewing en vertwyfeling; albei weet dat die soekende gees dikwels nie seker is van sy lewenshouding nie; want die omgewende duisternis bly dig, en in die hart van die reinstes kom daar oomblikke van vertwyfeling.

Die lewenshouding van die moderne mens wat op homself steun, is 'n sosiale lewenshouding en is maar die begin van religie, terwyl die versugting van die *Gebed* die uitdrukking is van die gees wat ver gevorder is op die weg van religieuse selfbewustheid en wat die poësie van die psalm gebruik om uitdrukking te gee aan die gevoel van eenwording met die beginsel van alle dinge, „want Gij zijt met mij." Die verskil tussen die lewenshoudings van die *Gebed van die nagelatene ná 'n wrede berowing* en die Geloofsbelydenis van die Moderne Mens is die verskil tussen religie en moraliteit.

In die deurmekaar stromende bewegings van ons tyd word religie en moraliteit heen en weer gespoel totdat hulle met mekaar verwar word en religie, losgeskeur van sy ankers, begin lyk soos moraliteit en, ronddrywende, nie meer die hawe aandui waar die gees tot rus kan kom nie. En dit is te meer noodsaaklik dat die twee sfere uitmekaar gehou word as die moderne mens nie die ewewig van sy gees wil verloor nie, want religie en moraliteit lyk nie alleen in uiterlike vorm baie op mekaar nie, maar sluit mekaar ook nie uit nie. Albei is sosiaal en albei mensliewend; moraliteit is die drang van die gees om sy eie engste individualisme en selfsugtigheid te oorkom en om uit te groei tot lid van 'n groep of groter sosiale geheel; die religieuse gees openbaar hom in sosiale aktiwiteite en liefdadigheidspligte.

Maar de religieuse besieling is uit sy aard anders as die morele besieling, want die religieuse gees voel die drang na die heelal; toe Jesus gebore is, het die engele gesing: *vrede op aarde*, en Hy is gekruisig om die sondes van die *mensheid*. Moraliteit, daarteen, behoort tot die groep; die motief van die morele handeling is groep-behoud en groepkrag, want daarin lê die enkeling se veiligheid. Waar die morele persoon die tekens toon van 'n wil wat nog nie volkome gesosialiseer is nie, maar wat nog in 'n toestand van innerlike teenstrydigheid verkeer en wat nog sterk bewus is van die wedersydse eise van die eie-ek en van die maatskappy, daar openbaar die religieuse siel die volkome harmonieuse wil wat sonder innerlike teenstrydigheid is omdat dit saamgegroei het met die universele wil en die ganse mensheid omhels.

Die mens lewe sy religieuse lewe en sy maatskaplike lewe en die lewenshoudings van die *Gebed* en van die Moderne Mens sluit mekaar nie uit nie; maar albei sal ook nie in dieselfde gees heers nie, want die gees kan nie twee here dien nie, en die een sal oorwegend wees en die ander die mindere. Maar in die beroeringe van ons tyd kom daar geredelik verwarring in die aktiwiteite van die gees, en word die een wat ondergeskik moet wees die eerste, en wyk die meerdere as die mindere kom. Want die kenmerk van ons tyd is vrees, en wanneer 'n vrees-toestand heers, word sosiale gevoelens altyd sterk, want dan het die enkeling behoefte aan sy groep vir sy eie self-behoud. Maar vrees beklem die gemoed en vereng die gees; in die vrees-toestand kan die religieuse siel nie die kalmte bereik waarsonder dit nie moontlik is om die wil tot volle harmonie met homself te bring nie. Vrees bevorder moraliteit, maar dit bestry religie, want dit werk groepheghtheid in die hand en sluit die groter geheel uit; geen volk het 'n nasionale godsdiens nie, wel 'n nasionale moraliteit; want religie is universeel. En moraliteit en religie moet nie met mekaar verwar word nie want dit het die kruisdood van die Seun van God geverg om die God van Israel die God van die Mensheid te maak; in die verwarring word nasionalisme dikwels die vyand van ware godsdiens. Daarom is daar nie so'n ding soos 'n nasionale christelikheid nie, maar daar is christelikheid en nasionalisme, en van hierdie twee kom die christelikheid eerste.

Die morele lewensbeskouing van die Moderne Mens sluit nie die meer innig-deurleefde lewenshouding van die *Gebed van die nagelatene ná 'n wrede berowing* uit nie; dit word deur die *Gebed* verbygegaan en agtergelaat soos kindertrane vergeet word by die latere droefheid van die grootmens. En soos die grootmens in sy diepere droefheid alleen staan, so staan die religieuse gees alleen, en kan hy nie deur sy groep gestern word nie of deur sy nasionalisme gedra word nie. Om 'n lewenshouding uit te bou, is 'n eensame taak; dan staar die mens hom selwers vlak in die gesig aan, van aangesig tot aangesig; en hy kan homself nie verkul nie. Met die digter van *Teen die Stroom* voel hy:

> *„Ek het te lank gewag, waar ander willoos dryf,*
> *nou buig ek spier-sterk teen die golwe in,*
> *en met my hemp gebol en oorgegewe lyf*
> *gaan ek die sware reis begin."*

●

P. DE V. PIENAAR

# ECCE HOMO

WIE effens wetenskaplik aangelê is en die digter hoor beskryf het as 'n smid wat in die donker van sy winkel staan voor sy gloeiende vuurherd om die wit-heet staal daaruit op sy aambeeld met gespierde arm tot gewenste vorm uit te moker, dink miskien met 'n glimlag terug aan die dae van die Algemie toe brousels in groot retorte deur gepyde manne met hol oë gekook is om lewenselikser te distilleer, sonder formule, sonder metode, met die duistere geheimsinnigheid wat kenmerkend van die eeu was. En wie op jou neerdonder met „woorden die bonken als vallende balken'' of „die trippelen als vosmerries'' en met breë armgeswaai (wat die lamsak-oumaat soos 'n soplepel sal opskep en hom binne in die kultuurkraal uitkip) die wondere des Hemels van 'n stukkie gespierde prosa verkondig, laat jou 'n oomblik lank jou oë vrywe en sê:—zoals de kreeft tegen de braadpan zei—ge doet me blozen!

Dis omtrent tyd dat ons die kunstenaarsuitingboot bevry van kwasie-wetenskaplike seewier en eendmossels wat swaar weeg vanweë filosofiese geleerdheid en skematiese skematologie, maar die werklike kunstenaar se werk neersuie in 'n slykpoel van niksseggendheid.

Ecce homo! kan ons uitroep wanneer ons die kunstenaar wil benader, die godgeskape en begenadigde wese wat met dieselfde middels werk as ons nietige middelmatiges. Die *mens* wie se uiting vanuit sy harsingpan ons bewonder, moet benader word met die soeklig wat sy tweeslagtige natuur aan ons sal openbaar: nl. die logies-dinkende mens belaai met 'n vrag van gulhartige present-indrukke van sy omgewing vanaf sy geboortensuur, of naarstiglik verworwe deur die aangebore onlesbare dors na kennis, indrukke wat hy net só verskillend by verskillende individue gestemde sinsorgane opdoen; en tweedens die gevoelsmens wat 'n produk is van 'n biologiese mengproses en met 'n erflikheidsbelasting uit 'n primitiewe harsingsentrum daardie logies-intellektuele kleur, plooi, vorm tot 'n lewende uiting van 'n lewende, voelende wese. Hanou! Ek moet waarsku teen die sielkundige kwaksalwers, wat met hulle penswinkels vol psigoanalitiese mode-olies die kunskritiek verpes met hulle morsige gerondvroetel in al die vuilighede wat hulle leer hulle voorskrywe om uit te snuffel . . . en dit mensestudie noem.

Ecce homo! Die kunstenaar is *mens.* Kan die kunskritiek nie 'n slaggie 'n trek onderneem om hierdie mens in sy geheel te leer ken nie en in die openbaring van sy wese, die verskil te soek tussen hom en ander wesens net so sterflik as hy!

Vergun my nou nie met die ontleedmes te kerwe aan hierdie *lewende* wese nie, maar die lig te laat val op een faset van sy rykgeslypte wese, nl. die middel wat hy gebruik om sy kunsuiting te openbaar, die instrument wat aan die wêreld gee wat in die binneste van sy siel, d.i. logies-dinkende en gevoelskleurende verstand, vorm gevind het.

Hierdie instrument wat die mens verhef bo die dier, wat die middel is om 'n gemeenskapsbestaan moontlik te maak, is die taal, eintlik gesproke taal, omrede dit hoofsaaklik deur klankbeelde van ouer op kind oorgedra word, en weer as 'n klankbeeld uiting vind om gedagtes en gevoelens as 'n wilsuiting aan eenspratendes te openbaar. 'n Wonderfyne ingewikkelde meganisme bestuur hierdie spraakmoontlikheid en verseker die taal-besit in die harsings, sodat ons dinkproses niks anders is as 'n praat met onsselwers nie. Kernagtig druk Max Müller hierdie laaste feit uit: „Language and thought are inseparable. Words without thought are dead sounds; thoughts without words are nothing. To think is to speak low, to speak is to think aloud: the word is the thought incarnate . . . .''

Dis dan ook 'n growwe misverstand om te dink dat 'n digtersuiting-in-skrif bedoel is vir die oog van die leser. Elke greintjie letterkundige skepping is bedoel vir die oor. Die kunstenaar praat wat in skrif vasgelê word, hoewel daardie skrif nie die volkome beeld van die kunstenaar se „spraak'' kán weergee nie en by die lees daarvan 'n elk die spraak weer *hoor*, natuurlik anders geïnterpreteer van die een individu op die ander. *Een van die grondslae van alle letterkundige studie behoort dus 'n studie van die instrument te wees wat die digter of prosaskrywer in staat stel om die ontstane drang tot vormgewing in digterspraak te verklank.*

Ons moet egter die resultaat van hierdie instrument nie as iets staties, 'n *ergon,* beskou nie, maar in die mond van die lewende gebruiker daarvan moet die *energeia,* die lewende, voortbringende krag wat by 'n noukeurige studie 'n verbasende beeldingsmoontlik openbaar, in ag geneem word.

Twee sye waarvan ons die spreektaal kan benader, laat ons onderskei tussen die erflike en die persoonlike. Filogenetiese taalstudie en spraakstudie sien in die taal 'n produk van die geskiedenis van die menseras en is die spraakmoontlikheid belas met wat met voorgeslagte na spreker gebring is, terwyl

outogenetiese studie nie alleenlik die logies-nuutskeppende meebring nie, maar ook die gevoelshouding van die individu ten tyde van die spraak blootlê, asook die fisiese sowel as psigiese sye van spraakuiting probeer deurgrond.

By die eersgenoemde (wat deels 'n statiese betragtingswyse is) sien ons taal bestaande uit woorde met die verhouding tot mekaar op sekere wyse uitgedruk — soos woordvormings- en woordbetekenisgeskiedenis, asook die woordverbindingsgeskiedenis — dit na ons oordra. 'n Dinamiese betragting vind ons by taal-outogenese wat die persoonlike van die spreker (in hierdie artikel die digter) op die voorgrond laat tree. Die instrument wat die individu van sy omgewing ontvang, ondergaan 'n wedergeboorte in die lewende mens, en word deur sy eie skeppingsmoontlikhede onteenseglik verryk aan sy nageslag oorgedra.

Alvorens tot die estetiese beskouing oorgegaan word, dien kortliks op die twee sienvlakke wat die spreektaal van 'n individu openbaar, gewys te word. Eerstens staan die logiese uiting direk onder die wilskontrole. Die eenheid van hierdie uiting is die sinsgroep, 'n gedagte-eenheid saamgestel uit klein betekenisdraende eenhede, nl. woorde, wat op hulle beurt uit 'n samestelling van akoestiese resultate bestaan wat volg op bepaalde bewegings van spraakorgane. Volgens allernuutste ondersoek met die röntgen-klankfilm, is bewys dat dit uiters moeilik is om 'n eenheidskriterium vir spraakklankvorming vas te stel omrede die sogenaamde koartikulasie in die sinsgroep. Akoesties egter — en dis ten slotte al wat vir die uitingsresultaat tel — bestaan sulke spraakklank-eenhede waaruit betekenisdraende eenhede saamgestel is. Later kom ons nog 'n slag op 'n ander funksie van hierdie spraakklanke terug, afgesien van die betekenis-vormende. Aangesien die eenheid van die spraak die sins- of betekenisgroep is, kom ander faktore by die logiese spraakuiting ook op die spel, nl. die melodiebeweging van die groep-as-geheel: die relatiewe duur van die akoestiese spraakklank-eenhede en die gevolglike versnelling en vertraging van die spraakuiting, asmede pousering in die sinsgroep en tussen sinsgroepe en gedagte-eenhede; die gedurige wisseling van lugdruk-krag en spraakklank intensiteit wat om 'n kern in die singroep in die eerste instansie en in die woord-eenheid in die tweede plek groepeer.

Maar vind die logiese uiting van wilsgekontroleerde spraak deur gebruik van bogemelde middels plaas, dan moet ons in dieselfde asem benadruk dat ook die gevoelsuiting hierdie einste middels in diens neem. Gevoelsuitdrukking

deur die liggaam word gekenmerk deur die onvermoë om dit te lokaliseer, m.a.w. die hele liggaam met sy fynbesnaarde senuweegestel en 'n rykvertakte spierbewegingsmoontlikheid staan tot die diens daarvan. Derhalwe sal die emosionele uiting hom in die logiese indring. Die vraag opper homself dan ook dadelik: is die gevoelsuiting 'n deel van die wilsbestuurde woorduiting van die individu, of het dit met onwillekeurige psigofisiese begeleidende verskynsels te doene, wat 'n toevallige onverlangde kleur aan die woorduiting gee, m.a.w. wat as reflekskleur die wilsuiting beïnvloed?

Aangesien daar egter g'n spraakuiting is sonder die gevoelstoon nie, is die twee sienvlakke van die uiting nie van mekaar skerp af te grens nie. Die persoonlike houding sal in die uiting van die verstand teenwoordig wees, en dis daarom dat by die beskouing van 'n skryfkunstenaar se openbaring met al twee sye rekening gehou word.

Oor die stilistiek wat hoofsaaklik die logiese behandel, beginnende by die woord, wil ek nie uitwei nie, maar meer by die klankbeelduiting stilstaan.

Watter logiese gebruiksmoontlikhede lê daar in die spraakklank self opgesluit? Vir die skilderingseienskappe van die foneme van logiese uiting kom alleenlik in aanmerking die klanknabootsende woorde. Hier wil ek graag 'n besonder mooigestelde uittreksel uit Bühler se Sprachtheorie aanhaal:

„Maltendenzen gibt es nicht nur bei Dichtern, sondern allenthalben in Sprachwerken. Sie sind manchmal harmlose spielereien und Arabesken: und wo sie aus der Giefe kommen, da dürften sie letzten Endes ein Ausfluss sein des menschlichen Bestrebens, das Indirekte und Umwegige was die Sprache mit anderen Kulturgerät gemeinsam hat wieder aufzuheben. Die Anschauungshunger, die Sehnsucht nach einem direkten Kontakt und Verkehr mit den Sinnendingen is eine durchaus begreifliche Halfung des Sprechenden. Der Mensch welcher lantierend die Welt zu lesen und zu deuten gelernt hat, sieht sich durch das Zwischengerät Sprache und dessen Eigengesetze abgedrängt von der immittelbares Fülle dessen, was das Auge zu trinken, das Ohr zu erlauschen, die Hand zu ‚begreifen' vernag, und sucht den Weg Zurück, sucht zu einer vollen Erfassung der Konkreten Welt zu gelangen unter Wahrung des Lautierens, soweit es gehen mag. Das ist der Schlichte Motivatrousbericht zum Phänomen der Sprachlichen Lautmalerei."

Ons besef natuurlik dat daar werklik min klanknabootsing in die spraakuiting, sy dit van die gewone spreker of die

digter plaasvind, want die klankskilderende kan eers intree as aan al die vereistes van woordvorming, -gebruik en -samevoeging voldoen is. En waar ons kunstenaars kry wat daarin geslaag om soos Bühler dit noem, kort klankfilms af te draai sonder die taalvereistes te verkrag (ek dink aan Jan Celliers se beskrywing van die see), daar is dit per slot van sake maar 'n powere vergelyking met wat in die werklikheid aan klankgeluid gevind word. Nee, eerder moet ons dit woord- of sinskildering noem, en van die gevoelsinhoud van hierdie klankverbindings praat soos ons hieronder sal uiteensit.

Dat die spraakklanke uit die aard van hulle akoestiese (veral vokale en kontinuante) en motoriese eienskappe (ploffers e.a. spraakklanke wat skerpomlynde artikulasiebewegings veronderstel), skilderingsmoontlikhede inhou, is ongetwyfeld, dog by hoe baie woordkunstenaars is dit juis 'n jagveld na klankeffekte wat beslis gekunsteld aandoen.

'n Ander element van logiese spraakuiting is die gebruik van of duur waar dit òf die spraakklanke in hulle onderlinge verhouding tot mekaar geld, òf die sinsgroepe as geheel beheer en vir kontrasterende doeleindes aangewend word. Hier dink ek aan die teenoormekaar stelling van essensiële teenoor wat nie essensieel is nie, deur èn lengte èn kragsverskille.

Ook die wysiging van melodiepatroon vind logiese aanwending. Hoofsaaklik word die afsluitende slot-dalende intonasie aangewend vir finaliteitsuitdrukking en die verderduidende slot-stygende wysie vir onsekerte, onklare uitings. Maar dan ook vind 'n toonsleutelverandering plaas wat in die logiese uiting beweeglikheid bring deur te skei tussen uitroepe (hoog) teenoor bewerings (middel) en bevele (lae) sleutels, wat almal te verklare is volgens die psigofiese spraakuiting.

Eindelik neem die logiese ook 'n verandering van dinamiek (spierkrag-energie, amplitude van stemtrillings en lugdrukwysiging) in gebruik. 'n Ieder woord het òf sy karakteriserende òf 'n semanties-funksionerende kragverhouding van sy spraakklanke. Ieder sinsgroep groepeer sy woorde om 'n met krag uitstaande kern: wat die vernaamste waarde dra, kry die meeste klem en veral kontras-werking tussen verskillende dele van die sinsgroep of tussen sinsgroepe ondermekaar vind in die kragsverskille 'n noodsaaklike uitdrukkingselement.

Maar nou die ander sy van die saak! Teenoor die logiese gebruik van hierdie uitdrukkingselemente staan die gevoelsgebruik van presies dieselfde elemente. Weer wil ons

benadruk dat ons nie die twee gebiede, verstandelike en emosionele, van mekaar wil afbaken nie, omdat g'n spraakuiting sonder die Affek of gevoelskleur plaasvind nie. Die verskil tussen die gebruik van die uitingselemente in die twee uitingsfere moet egter benadruk word.

'n Luisteraar na musiek word getref deur die gevoelsinwerking van die samespel van die klanke. So ook vind dit by die spraakuiting plaas. 'n Samespel van spraakklankkleure is as primêre sensoriále estetiese prikkels werksaam en is die eufonie nie soseer op enkelklanke terug te voer nie, dog hoofsaaklik afhanklik van die sintese in die sinsgroep. Belangrik is die uitkomste van proefnemings wat skrywer gemaak het met die assoosiasie van klankwaardes met visuele sinsindrukke, waar by die proefpersone 'n groot mate van eenstemmigheid heers ten opsigte van bepaalde kleure wat aan bepaalde klanke (vokale) verbind kan word.

Dit skyn egter of hierdie assosiasie terug te voer is op 'n ander wat by al die soogenaamde primitiewe tale in hulle taaluiting baie sterk na vore tree: dit naamlik, dat donker kleure met 'n lae en helder kleure met 'n hoë toon weergegee word. Aangesien elke vokaal uit deeltoon samestellings bestaan, het dit proefondervindelik geblyk dat vokale waarvan die kwaliteit uit 'n lae deeltoon-kompleks bestaan, aan 'n donker kleur verbind word, en omgekeerd.

Ziehen wys daarop in sy „Aesthetik der Kunst'' dat die hele kunsontwikkeling 'n voortskrydende ontwikkeling is van immer meer kompliseerde en daarom meer genuanseerde gevoelsopwekking uit 'n relatief klein reeks primordiale kerngevoelens. So ook met spraakklankeufonie, en digters soos August Stramm in Duitsland het derhalwe selfs gaan beweer dat woorde klankgebare is en 'n gedig die foneties geordende vergestalting is van die klankgebare. Hoe hierdie eufoniese invloed uit 'n samestelling van sinslose spraakklanke kan uitstraal, blyk uit die absolute gedig van Rudolf Blümner, *Ango laina*, wat aldus lui:

> Oiaí, laéla oiá ssisialu
> Ensúdio trésa súdio mischnumi
> Ja lon stuáz
> Brorr schjatt
> Oiazo tsuigulu
> Ua sésa masuó tülü
> Ua sésa maschiató toró
> Oi sengu gadse ándola

Oi ándo séngu
Séngu ándola
Oi sengu
Gádse
Ina
Leíola
Kbaó
Sagór
Kadó

Pesmer het gevind dat vir eufonie van vokale en lettergrepe die volgende hoofmomente deur die gevoel verlang word; nl. herhaling, variasie en samestellende groepwerking. Hiermee het u 'n bewys dus hoe, wat die spraakklank-samestelling van die sinsgroep betref, die persoon wat 'n skeppingswerk van 'n woordkunstenaar moet keur, daarteenoor moet staan.

Toonhoogte-verloop staan ook, buite sy verstandelike of logiese funksie om, onder die invloed van die gevoel. Gevoelshoudinge soos blydskap, treurigheid, swaarmoedigheid en wat dies meer, vind uiting in die intonasie-beweging, en derhalwe sal die inhoud van 'n woordkunstenaar se uiting 'n aanduiding wees van wat sy gevoelshouding op die betrokke skeppingsoomblik was, en dien dit in ag geneem te word by die mondelinge weergawe van dig- of prosawerk.

Die nou hieraan verbonde kragsaksent sal die stygings of dalings van die barometer van die gevoelshouding getrou volg. Waar die logiese kragsaksent die onderlinge waardebepaling van woorde in die sinsgroep e.d.m. op hom neem, daar sal die gevoelsbetoonde inhoud van die kunstenaar se skepping met dinamiese wisselinge ook die gevoelsaanswellinge of wegdeinings weergee.

Veral ook 'n versnelling of vertraging van tempo hoort hier tuis. Stygende hartstogte vereis versnelling van tempo, terwyl laaggety-versugtinge die beweging met 'n laagste versnelling vereis.

Logiese en emosionele word egter weer verbind, vir my altans, in die ritmiese deininge wat 'n woordskeppingswerk deurhuiwer. Vir my is ritme nie *alleenlik* in isochronie van enerste gebeures nie, dog volgens die eufoniese beginsel wat hierbo genoem is, bestaan daar ook 'n estetiese „Lust-gefühl'' uit juis die bewegingsmoment van herhalende fisiologiese, fisiese, of psigologiese enershede na gereelde tydstippe. Soos Rudolf Blümel dan ook sê in sy werk oor ritme:

„Jede Art von Rhythmus gehört mit ihren ganzen Formenbestand zum Wesen des Menschen, wie die sprache die ja immer rhythmisch ist.''

Net soos die spraak die karakter van 'n persoon openbaar, net so moet by die voordrag van 'n gedig, die spraak die draer wees van die diepste roersele van die digtersiel. Die stroom moet gedurig tussen die twee pole, die positiewe gevoelsgèdrae uiting van 'n fynsinnige mens en die negatiewe ontvanklike kathode van iemand wat sy wese oopgestel het, vonk. En hier moet die spraak die instrument wees om die gevoelstroom om te stel in 'n verbindingsmedium tussen voordraer en gemeenskap, moet die voordrag-kunstenaar bekend wees met die verband tussen gevoel en spraak. 'n Liriese gedig verlang 'n mollige soet stemkleur sonder steurende geruise of skelheid; die artikulasie is soms minder skerp begrens; die vokale vol resonans; baie beweeglik die intonasie, al na die gevoelswisselinge; min gebruik van groot kraguiterstes omdat die tere eenheid daardeur versteur sal word; tempo wisselend met intonasie; ritmiese lewenskloppinge sonder maatgebondenheid; veral die eufoniese inwerking van spraakklank-komplekse sal die gevolg wees van korrekte spraakklankvorming en gebruik, en waar die toon verander, sal dit in noue ooreenstemming met die inhoud staan.

Anders die dramatiese voordrag: stemkleur effens metaalagtig, dog vol; artikulasie van konsonante skerper begrens; harde begin by aanvangsvokale; intonasie kan meer eentonig gehou word, of kan groter wisseling toon as by die liriese die geval was; kragtige intensiteitsaanwending wat ook die spraakklankvorming sal beïnvloed; groter tempo-onderskeide; ritme meer staccato-agtig.

Hierby kom die uiting van die deurleefde voordrag, ook volgens psigologiese wet, in ander liggaamsdele: gebare en mimiek wat by goeie voordrag onmisbaar vir die eenheidsweergawe is. Daarmee wil ek nie te kenne gee dat ek 'n voorstaner van die leer van Otmar Rutz is nie: inteendeel. Rutz se leer is op geen wetenskaplike feite gegrond nie, terwyl die liggaamlike uitdrukking 'n bewese feit is deurdat ons die taal van die gebaar en die gesig algemeen verstaan.

Waar ons nou eindelik tot 'n sintese wil geraak en die digter se spraakuiting as 'n geheel wil sien, daar moet die *logos* en die *thumos* mekaar eers ontmoet, en as 'n eenheid verder gaan. Die gevoelsgekleurde verstandelike neem nie alleen kennis van die logiese inhoud van die gedig nie, maar sien in elke spraakklank selfs in die atome waaruit die spraakklank

bestaan; in elke woord; in die sinsgroep; in die gedagte-uiting; in die ideëkompleks, 'n uitingsmoment van die menslike: die *gevoel* wat die lewende skei van die dode, die mens van die robot, die God-in-ons van die stoflike.

Ecce homo! Die digter is *mens*, en sy uiting, die verfynde, gepuurde spraak, 'n openbaring van gelouterde innerlike waaruit alle grofheid en alledaagsheid in die smeltkroes van sy digterlike vuur veras is. Dis die stem van die Onsienlike in die mond van Sy skepsel!

W. VAN HEERDEN

# 1838 --- 1938

DIS 'n lang tyd, honderd jaar. Ontsaglik lank veral in die lewe van 'n jong land wat dit as een van die belangrikste en moeisaamste tydsgewrigte van sy groei moes deurworstel. Daar het so veel gebeur in die honderd jaar. Veel wat groot en blywend en verrykend was. Veel diepe smart en onherstelbare verlies. Dit was 'n eeu bewoë met die grootste wat die mens vermag en met die veragtelikste waartoe die mens kan daal. Dit was 'n eeu wat hoop hoog sien oplaai en tot op die grond toe sien verbrysel het — alles deel van die pynlike proses van die vestiging van 'n nuwe tak van die Wes-Europese wêreldorde in 'n nuwe land, die geboorte van 'n nuwe volk. Ons kyk tans terug na die oorkantste oewer van 'n eeu, na waar die beeld opdoem van een van die belangrikste evenemente in daardie proses, na die grootste individuele epog in die geskiedenis van Suid-Afrika, die Groot Trek. Tussen ons en dié beeld lê alles wat sedertdien gebeur het. Ons kan die agtergrond, die Trek, nie sien sonder dat die oog gaan oor die voorgrond, die geskiedenis van daarna nie. Ons kan die Trek-gedagte en die orde wat dit opgevolg het, sien as 'n konflik en 'n ongerymdheid, of ons kan die laaste sien as 'n voortvloeisel uit die eerste, waarop tyd en bykomende omstandighede ingewerk het. Maar dit bly 'n raamwerk van tyd en geskiedenis, 'n kronologiese eenheid. En nòg die betekenis van die Trek as afsonderlike gebeurtenis, nòg sy invloed op en rigtinggewing aan die toekoms kan behandel word anders as binne daardie raamwerk. Bygevolg is die onvermydelike vraag wat opkom, die volgende: Hoe sluit die gebeurtenisse van sedertdien aan by die epog van 'n eeu gelede, en hoe sluit ons eie tyd en omstandighede weer aan by die geskiedenis van daarna? Vorm die Voortrek en die evenemente wat dit opgevolg het tot by ons eie tyd, 'n aaneengeskakelde reeks gebeure wat, al lyk dit nie op die oog af nie altyd so nie, uit mekaar gevloei het en een lang proses van ontwikkeling gevorm het, of het daar êrens tussen die Groot Trek en nou 'n skakel in die geskiedenis gebreek, sodat ons op die oomblik soos 'n span aanstryk terwyl die wa, die simboliese ossewa aan die kim van ons wording, bly steek het?

In minstens een opsig is die verband tussen daardie verlede en die hede maklik te vind, en die Voortrek se invloed op die

toekoms ná hom maklik te bepaal. Die Groot Trek kan vandag duidelik gesien word as die skeidslyn in ons geskiedenis tussen die periode van onbewuste volkswording en die latere bewuste, al was dit dan ook in baie opsigte nog verwarde, strewe as nuwe volk. Daar is vandag weinige onder ons, aan hierdie of aan die ander kant van die Oranjerivier, aan die duskant of die oorkant van die Drakensberge, wat sy sentiment of sy lewensbeskouing kan losruk uit die agtergrond van die Trek, wat nie vir hom of haar 'n boodskap uit daardie verlede probeer betrek of steun vir sy of haar gedagte-rigting probeer vind in die strewe van die Voortrekkervadere, hetsy denkbeeldig of werklik, solank as wat dit maar met die Voortrek in verband gebring kan word. So het die Trek van 1838 deurgewerk om die invloed te verdring van diegene wat die Voortrekkers veroordeel het, wat hulle kinders nie wou doop nie en wat hulle vervolg en agtervolg het. Die rede daarvoor is eenvoudig. Die sweepslag van die Trek het nie net vorentoe geklink nie, maar ook agtertoe en na weerskante-toe. Dit was die wekroep vir 'n jong volk om op te staan en na sy bestemming te trek, om te ontwaak tot die eerste bewuswording van beide sy taak en sy krag. Die wekroep het uitgegaan tot dié wat die wa ingespan en 'n onbekende binneland gaan oopmaak het, en tot dié wat in die ou Kolonie op hulle veeplase gebly of hulle wynoeste gepars het. Die sweepslag oor die trek-os en die kraak van die ossewa was die sein vir ontwaking uit kinderslaap. Dit was die begin van die groot simboliese Trek van 'n nuwe volk na 'n geheimnisvolle toekoms, na alles wat in honderd jaar gebeur het en na alles wat nog moet gebeur. Dit was die eerste teken vir bewuste groepstrewe, en in die loop van jare het die Trek sinnebeeldig geword van bewuste nasieskap. In die verbeelding van die volk het dit intuïtief verbind geraak met wat in die siel van elke enkeling begin lewe en roer het, die ontwaakte liefde vir 'n eie volk en 'n eie vaderland. Die Trek het die eerste bewuste skeidslyn getrek tussen *Afrikaner* en *kolonis*, 'n verskil wat in die voetspore van die Trek sy uitwerking op die binnelandse politiek van die Kaapkolonie laat begin voel het. „Na die Noorde" het figuurlik eweseer as letterlik 'n werklikheid geword. Eenmaal ontwaak, het die drang om oor die Hexrivierberge na 'n Vaderland te kyk liewer as oor Tafelbaai na 'n Moederland, hom nie meer laat keer nie. Afrika het sy blanke kinders aangeneem, en hulle was tuis.

Vreemd genoeg, hierdie momenteuse en miskien gevolgrykste van alle invloede van die Trek, die wending in uitkyk en stand-

punt wat gebore is uit die herskepping van kolonialisme tot nasieskap en wat sedertdien elke gebeurtenis van staatkundige belang in Suid-Afrika beheers het, is dusver weinig of glad nie beklemtoon in ons herdenkingsfeeste ter ere van die Trek nie. Dis eindeloos jammer, want op dié wyse het die Voortrekker-eeufeeste veel van die waarde verloor en veel van die besieling ontbeer wat dit vir ons kon gehad het. Maar ongelukkig soos dit is, was dit haas onvermydelik. Die Eeufees-jaar het gekom op 'n tydstip waar ons mekaar taamlik hewig in die hare sit oor strydvrae wat te maklik in verband gebring kan word met die Voortrek, en veral met die sentimentsaspek daarvan, om te verwag het dat die versoeking altyd weerstaan sou kon word om die Voortrek uit sy eie tyd en omstandighede te lig en oor te plaas in ons tyd sonder sy omstandighede, op so'n wyse dat dit die een of ander tydgenootlike opvatting moet rugsteun. Dit het veral geskied met opsig tot ons huidige strydvrae oor verhoudings tussen die twee blanke rasse en oor die regeringsvorm van die land. Dit spreek vanself dat die Voortrek nie, van watter gesigspunt ookal, by daardie strydpunte te pas gebring kan word sonder om 'n valse vergelyking te maak en 'n valse toepassing te kry nie. Dis nie 'n vergelyking wat ons probleme vir ons kan belig nie, maar dis wel 'n vergelyking wat ons gesigspunt op die geskiedenis kan verduister en wat ons rusies kan oordra tot gebiede waar dit dusver gelukkig nog nie bestaan het nie. Dis nie hier die plek om daaroor in besonderhede te tree nie, maar dit kan ons perspektief suiwer op beide die Trek self en op sy verband met ons tyd indien ons tot klaarheid kan kom oor die omstandighede wat sulke valse vergelykings en toepassings moontlik maak.

Daartoe moet ons kortliks opname maak van die vernaamste gebeurtenisse sedert die Trek. In die land wat die Voortrekkers skoongemaak het, het aanvanklik drie afsonderlike gemeenskappe ontstaan—twee Boere-republieke en een Engelse kolonie. Tegelykertyd het in die gebied wat die Voortrekkers verlaat het, 'n ewolusie plaasgevind wat verskillend was van dié in die noorde en tog ten dele met die ontwikkeling in die noorde ooreengekom het. Die ooreenkoms het hierin gelê: Terwyl in die republieke die Voortrekker-motief van vryheid gevestig geraak het, was dieselfde motief in die Kaapkolonie ewe sterk maar meer geleidelik aan die ontwikkel. Die verskil weer was dit: Terwyl die idee in die noorde in die praktyk uitgevoer is deur Afrikaanssprekende Boere, is dit

in die Kaapkolonie ontwikkel deur Afrikaanssprekendes en Engelssprekendes saam. Dr. C. G. S. Strydom laat hierdie ontwikkeling baie duidelik uitkom in sy waardevolle boek „Kaapland en die Tweede Vryheidsoorlog'' (Nas. Pers, Kaapstad). Terloops, hierdie boek het in 1937 verskyn, maar dit is so'n uitmuntende bydrae tot ons geskiedenis dat dit gerus vermeld kan word onder die reeks geskiedkundige publikasies van 1938 wat ek nog sal noem. Om nou tot die punt onder behandeling terug te keer. Onder aansporing van die Voortrek het die Kaapkolonie dus heel vroeg sy bydrae begin lewer tot verwesenliking van die Voortrek se vryheidsideaal, en daardie bydrae is gebring deur lede van albei rasse in die geskiedkundige Afrikanerparty daar, die Afrikanerbond. Om aan te dui tot watter mate daardie idee ook Engelse Afrikaners se sienswyse begin beheers het, kan die volgende woorde van John X. Merriman, een van die leiers van die Afrikanerbond, dien. „John X.'' het die Volksraaad toegespreek en o.m. hierdie woorde gebesig: „Oral in Adderleystraat lees mens die kennisgewing: ‚Spuwn is verboden.' Is daar iemand wat hom daaraan steur? Nee mnr. Speaker, die vrye Suid-Afrikaner spoeg waar hy wil!''

In die vreedsame ontwikkeling en uitbouing van die Afrikanergedagte wat aan die Voortrek ontspring het in beide die Voortrekker-republieke en in koloniale Kaapland is wrede onderbreking gebring deur die Tweede Vryheidsoorlog. Engelse immigrasie het op die oorlog gevolg en daarop 'n jarelange stryd tussen Boer en Engelsman. Maar gaandeweg en baie geleidelik het daar tussen die Afrikaanssprekende en die Engelssprekende weer 'n verhouding teruggekeer wat vergelyk kan word met die verhouding vroeër in die Kaapse Afrikanerbond. Die geleidelikheid van die ontwikkeling is in 1910 onderbreek met die totstandkoming van die Unie. In 1919 het Engelssprekend en Afrikaanssprekend saamgewerk om vir die Unie te kry wat bekend was as „Dominium-status,'' en in 1926 het die Afrikaanse Nasionale Party en die Engelssprekende Arbeidersparty saam die onafhanklikheidsverklaring van die Unie beding. Hierdie verklaring word deur al ons politieke partye, met uitsondering van die Dominium-party, aanvaar as finaal, hoewel die Afrikaner-partye verskil oor die toepassing daarvan en oor die vorm van regering wat daarop moet berus. Die konklusie wat mens daaruit moet trek, is die volgende: Die vryheidsideaal van die Afrikaanse Voortrekker is beide voor en ná die Tweede Vryheidsoorlog oorgeneem deur minstens 'n deel van die Engelssprekende bevolking van die Unie. Met hulle hulp is dit verwesenlik, vir sover as wat ons almal kan toegee dat dit verwesenlik is.

Wat is nou hulle aandeel in die vrye staat, wat die erfenis is van die Voortrek? Sover as wat ek huidige gedagte-rigtings in Suid-Afrika kan opsom, bestaan daar een wesenlike verskil tussen Afrikaners — Afrikaanssprekende Afrikaners, in hierdie opsig. Die een groep wil dat die land se inwoners sal bestaan uit *een volk,* ingedeel in twee rassegroepe. Die ander groep sien hulle as *twee volke.* In die praktyk sou die verskil natuurlik veral neerkom op die verhouding van die twee tot mekaar. Maar dis 'n groot verskil, soos die eeufeesvierings oorvloediglik bewys het. Dié verskil van standpunt was nie besleg toe ons eeufees begin vier het nie, en daar was geen onderlinge ooreenkoms oor hoe die verskil by die viering behandel sou word nie. Daar is vaag gepraat van opsylegging van geskille vir die tyd en van „eenheid,'' maar dit was vaag genoeg om niks te beteken nie. Bygevolg was daar geen verstandhouding en geen gemeenskaplike uitgangspunt oor die vraag of beide rasse-groepe 'n aandeel sou hê, en indien wel, op grond waarvan en tot watter mate nie. Bygevolg het elke eeufeeskomitee en elke individuele spreker sy eie sin geraadpleeg. Enersyds is die Engelssprekendes, as volksdeel of as aparte volk, dit kom nie daarop aan nie, uitgenooi om mee te doen, en andersyds is hulle onbedektelik te kenne gegee dat hoe verder hulle bly, hoe beter. Op kwalik verhole wyse is die sentiment wat aan die Voortrek verbonde is, soms gebruik om die een rigting te propageer, en dan weer die ander. Dit was 'n wedywering en een en al verwarring wat by wyle gelei het tot onstigtelikheid en selfs ontaard het tot die opwekking van histerie. Miskien is daar onder diegene wat hierdie waarnemings en opmerkings sal lees, enkele wat daaroor sal wil nadink in dieselfde gees as waarin dit geskryf is. Dis vrae waarop die denkende Afrikaanssprekende te een of te ander tyd 'n antwoord moet vind en waarvoor hy 'n oplossing moet soek wat ook bestand sal wees teen die aanslag van 'n praktiese toets soos hierdie eeufees geblyk het te wees. Tot die beste en spoedigste oplossing sal ons geraak as ons intellektueel eerlik is teenoor onsself en openhartig teenoor mekaar. Dit is my regverdiging vir die vrymoedigheid wat ek my hier veroorloof het om in duidelike woorde te probeer sê wat die verskillende standpunte is en hoe dit ons eeufeesviering van die Voortrek beïnvloed het.

Maar omdat ons nie die Trek uit sy tyd en omstandighede kan uitlig en oorplaas in ons tyd en veranderde omstandighede nie, verminder dit nog nie die betekenis van die Trek as agtergrond vir ons hele geskiedenis van die afgelope honderd jaar,

en as agtergrond vir ons met ons nuwe omstandighede en uiteenlopende opvattings en al nie. In sy wese en idee bly die Voortrek daarom 'n rigtinggewende faktor vir nou en vir die toekoms. As ons die maatskaplike uitgangspunte en die dryfvere van die Voortrekkervadere ooit sou verwerp as waardeloos om ons probleme vir ons te belig, sou ons dit doen tot ons onberekenbare verlies. Om daardie beligting te kan gebruik, moet ons die geskiedenis van die Trek ken. Ons moet weet wat sy dryfvere was en wat dit was wat die Trekkers nagestreef het. Boweal moet ons beskik oor die maatstaf vir die relatiwiteit van waardes soos deur die Trekkers bepaal. Die wysheid en die ervaring van die vadere kan ons weinig help as ons gewoon ons eie vooroordele aan die Trekkers toedig en dit dan kastig weer van hulle oorneem om onsself te begeester. Om dié rede is dit 'n voorreg om 'n paar waardevolle studies aan te beveel waarmee ons in die eeufees-jaar beweldadig geword is. Dr. G. S. Preller het hierdie jaar sy *Andries Pretorius* (Afrikaanse Pers, Bpk.) uitgegee, die lywige en volledige studie oor die lewe en werk van die Voortrekker-leier waaraan hy al baie jare arbei. Naas dieselfde skrywer se *Piet Retief* is dit die een boek wat nie ongelees mag bly deur wie oor die Voortrek en sy gedagte wil meepraat nie. Van dr. Preller het ook verskyn 'n herdruk van die *Dagboek van Louis Trichardt* (Nas. Pers, Bpk.) met die geskiedskrywer se verhelderende proloog en aantekeninge oor die voorperiode van die Trek daarin aangevul. Laastelik het van Preller verskyn dele V en VI van die bekende reeks *Voortrekkermense*. Deel vyf is een van die belangrikste van die hele reeks. J. N. Boshoff se beroemde briewe in die *Grahamstown Journal* en in *De Zuid-Afrikaan* van Augustus 1838 is daarin opgeneem, sowel as Jan Bantjes se Journaal. Origens bevat dit die instruksies vir die Volksraad, die Regbank, ens., wat Boshoff in 1838 opgestel het, korrespondensie oor die eerste Engelse besetting van Port Natal, verslae oor die boere se onderhandelings met Dingaan en Mpande en Pretorius se briewe aan die Engelse owerheid oor sy segregasiebeleid. Laastelik is daarin opgeneem die geskiedkundige verslag wat Pretorius sin 1852 aan Kommissarisse Hogge en Owen verstrek het. Deel vyf bevat twee goeie verslae van die gevegte by Durban in 1852, een deur die Duitser Carel Behrens en die ander deur die Voortrekker J. H. Hattingh. Die eerste deel van Hattingh se herinneringe, sal die leser onthou, is al in 'n vroeëre deel opgeneem.

Verder moet, naas populêr-behandelde materiaal uit die Voortrekkertydperk in werke soos *Trek*, deur Thos. Blok (Nas.

Pers) en *Kultuurskatte uit die Voortrekkertydperk,* deur G. H. van Rooyen (Nas. Pers) 'n boek van besondere waarde verwelkom word in *Hendrik Potgieter,* deur dr. Carel Potgieter en mnr. N. H. Theunissen (Afrikaanse Pers) net soos Preller se *Andries Pretorius,* is dit 'n bronne-studie oor die lewe, werk en uitkyk van Pretorius se groot teenstander. Dit bevat weinig oor Potgieter wat nie reeds min of meer bekend is nie, maar die skrywers het 'n weldaad gedoen in die opsig dat hulle binne die bereik van die algemene publiek feite gebring het waaroor dusver nog veelal net geskiedkundiges beskik het.

A. M. VAN SCHOOR

# DIE AFRIKAANSE TONEEL IN 1938

DIE drama is vanjaar aan die beurt vir bekroning met die Hertzog-prys. By vorige geleenthede kon die S.A. Akademie nog op twee gedagtes hink oor die vraag of die produksie van die jaar wel bekroningspeil gehaal het. Vanjaar het die keurkomitee selfs nie daardie twyfelagtige voorreg nie en sal hy hom van sy taak kan kwyt met die vaste en gerusstellende wete dat sy keuse nie plotseling die sensasionele prominensie van voorbladnuus in die dagbladpers sal erlang nie.

Net twee werke van waarde het die dramatiese kuns in die drie jaar opgelewer. Die eerste is *Die Dieper Reg*, van N. P. van Wyk Louw, in werklikheid egter eintlik 'n digterlike dramatiese voorstelling, die enigste skeppende werk sover bekend wat die Voortrek-eeufeesjaar opgelewer het wat nog sal bly staan lank nadat al die oorvloedige geleentheidsgeskrifte en gedenkuitgawes tot vergetelheid verbleik het. Of *Die Dieper Reg* egter in die streng afgebakende gebied van die drama ingedeel sal word, skyn egter geen uitgemaakte saak te wees nie. Tot dusver is die kritici glad nie eenstemmig of dit wel onder die hoof drama beoordeel moet word, al dan nie.

Die tweede werk van betekenis, Uys Krige se historiese drama, *Magdalena Retief*, bekroon in die Krugersdorpse wedstryd met die eerste prys van £50, het ongelukkig op die oomblik van skrywe nog nie verskyn nie. Die beoordelaars het die verdienste van die werk hoog gestel en, reeds oorweldig deur die kolossale massa historiese middelmatigheid van die afgelope maande, sien mens die verskyning van hierdie werk eintlik reikhalsend tegemoet.

Origens was die oes van die afgelope jaar veral bedroewend skraal: enkele pretensielose poginkies waarop uitgewers nie juis 'n besonder strenge maatstaf toegepas het nie. Onder hulle verdien slegs twee vermelding: *Nag*, 'n sketsmatige proef van wyle Eugene N. Marais, en *Grond*, van F. S. Steyn, 'n pleidooi vir 'n grootse idee, — die ankering van die Afrikaner aan sy grond — maar sonder enige deurgronding en herskepping van stof waardeur dit tot iets meer as net 'n pleidooi sou geword het.

Boonop is twee ongepubliseerde dramas dwarsdeur die land opgevoer. Daarvan was *Christiaan de Wet*, van D. C. Postma, tendensieus van opset en uiters onbeholpe van uitbouing, terwyl Rud. P. Visser se *Piet Retief* alleen op die platteland ten tonele

gebring is en dus ongelukkig nooit onder 'n kritiese soeklig gekom het nie.

Was die oes skraal, die ywer van die arbeiders op die toneelakker het teen die einde van die jaar 'n besonder welkome stu-krag verkry wat mens van harte moet toejuig, hoewel die uitwerking daarvan eers oor maande en jare geoordeel sal kan word.

Die amateur-toneel in Suid-Afrika het sy grootste daadkragtigheid, sy skoonste ontplooiing en sy hoogste prestasiepeil in die afgelope aantal jare nog altyd in Pretoria geopenbaar. Daaruit is inderwaarheid vyftien jaar gelede die beroepstoneel van ons land gebore. Nêrens in die Unie is die amateur-toneel vandag nog so aktief as in die Administratiewe Hoofstad nie — op die tradisie waarvan Stephanie Faure die hoeksteen gelê het, bou die Volksteater vandag gestaag voort en mens kan die dag noual vooruitsien wanneer die eerste Afrikaanse volksteatergebou aldaar sal verrys.

Artistiek staan die werk van die Volksteater-groep hoog; in die afgelope jaar het sy bestuur en sy lede 'n durf aan die dag gelê wat werklik bewonderenswaardig is. Sy skitterende opvoering van Theo Wassenaar se verwerking van *Koning Oedipus* is daarvan die sprekendste getuienis. Verblydend was dit boonop dat die vereniging sy toneelkragte uit 'n wyer kring gaan soek het — daardeur sal dit verbystuur aan die gevaar van steriotipering waaraan dit sy artistieke werk blootgestel het deur by die keuse van sy spelers nie buite die erkende kring van beproefde kragte te waag nie.

Aan die Rand het die belangstelling in die amateur-toneel ewe sterk opgeleef. Op Brakpan is 'n volksteater-organisasie met geesdrif in die lewe geroep met 'n ambisieuse program van aksie as spoorslag. Die uitvoering daarvan was begryplikerwyse moeiliker as die opstelling, maar die jongmanne wat dit aangedurf het, paar deursettingsvermoë aan hul vuur en geesdrif vir die saak en mens sien die uitvoering van hul program met belangstelling tegemoet.

Aan die Wes-Rand het die Krugersdorpse Munisipale Vereniging vir Drama en Opera, kenmerkende inisiatief geopenbaar deur die organisasie van 'n groot Voortrek-dramawedstryd wat Uys Krige se *Magdelena Retief* aan die karige Afrikaanse toneelliteratuur gegee het. Hierdie spel gaan die vereniging in Desember op Krugersdorp en aan die Rand opvoer met mev. Uys Krige (Lydia Lindeque) in die titelrol. Krugersdorp se besondere bydrae tot die Afrikaanse toneel van die afgelope jaar is van die hoogste waarde.

Die belofterykste gebeurtenis van die Afrikaanse toneel van die jaar het egter in Johannesburg sy inspirasie gehad met die totstandkoming van die Suid-Afrikaanse Toneelgenootskap (Eiend.) Beperk, 'n organisasie wat hom ten doel stel om deur koördinasie en organisasie van die beskikbare toneelkragte op gesonde, hegte finansiële voet die Afrikaanse beroepstoneel as kultuurbouende mag sy durende beslag te gee en inderdaad in 'n Afrikaanse toneelberoep om te skep. Die maatskappy het onmiddellik met die instelling van 'n organisasiemiddelpunt vir beroepsgeselskappe wat hulle onder sy vleuels skaar, in Johannesburg gevorm met die doel om daarvandaan nie bloot toneeltoere deur die lengte en breedte van ons land te finansier en te organiseer nie, maar om, deur geordenheid van optrede en reelmaat van organisasie, vir die eerste maal 'n vasberade poging aan te wend om 'n suiwere, gesonde Afrikaanse vermaaklikheidslewe in ons land op te bou.

Die noodsaaklikheid hiervan kan niemand ontken nie. Dis onnodig om weereens die toestand van ongeordenheid en chaotiese oorvleueling van werksaamhede van ons Afrikaanse beroepstoneel uit te wei. Sonder doelbewuste organisasie en koördinering van die uitstekende en belowende toneelkragte waaroor ons vandag reeds beskik, sou die Afrikaanse toneel rigtingloos, futloos, magteloos rondgeploeter het totdat 'n nuwe ongunstige ekonomiese toestand hom sy nekslag sou toegedien het. Dis om hierdie rede dat die doelbewuste poging om deur ordening rigting in ons toneelstrewe en -bouwerk te bring, van harte toegejuig moet word. Die Toneelgenootskap het geen maklike taak voor hom nie — daarvan getuig die feit dat die F.A.K. en die beroepsgeselskappe in 1936 van dieselfde idee teruggedeins het.

Kort ná die eerste het egter 'n tweede toneelmaatskappy ontstaan, hierdie keer in Pretoria. Sal ons nou binnekort die toestand beleef dat daar ewe skielik ewe veel toneelmaatskappye as vroeër toeelgeselskappe sal verrys? Die jaar 1938 is byna verby — die ware en grootste bouwerk lê in 1939 voor. Sonder om enigsins 'n oordeel oor die meriete van die geval in te gaan, kan mens alleen die hoop uitspreek dat daar nou tog eenmaal koördinering van alle kragte verbonde aan die Afrikaanse toneel sal kom en dat die verbrokkeling wat dreig, tot kragtige gesamentlike optrede omgeskep sal word.

P. J. NIENABER

# DIE BETEKENIS VAN DR. O'KULIS

DR. O'KULIS" was die skuilnaam van ds. Willem Postma. Hy was die jongste seun van ds. Dirk Postma, die vader van die Gereformeerde Kerk in S.A., en is in 1874 op Burgersdorp gebore. Daar het hy sy onderrig en later sy opleiding tot predikant ontvang.

Sy eerste gemeente was Bethulie, en daar het hy gebly tot die aanvang van die Tweede Vryheidsoorlog, toe hy moes uitwyk na Middelburg, K.P., omdat hy nie die eed van getrouheid wou aflê nie. Om sy gesin aan die lewe te hou, moes hy tot die sluiting van die vrede in 'n winkel werk. Ook was hy behulpsaam met die dienste in die plaaslike Geref. Kerk. „Gedurende die week moes ek die jongste modes verkoop," het ds. Postma gesê, „en Sondae moes ek daarteen preek."

Ná die oorlog is ds. Postma na Bloemfontein, waar hy in 1903 'n Gereformeerde gemeente gestig het. In 1915 is hy na Reddersburg, waar hy gewerk het tot aan sy dood in 1920.

Dit is slegs 'n paar uiterlike feite uit die lewe van 'n groot man — iemand wat ruimskoots 'n deeglike monografie verdien.

## Die Siel van die Vrystaatse Taalbeweging.

Op 12 Mei 1905 het dr. O'Kulis in Bloemfontein gekom toe ons volk nog lam was van die oorlog. Sy kragte het hy dadelik ingewerp by die pogings om die Afrikaners weer op te hef en sterk te maak vir die toekoms. Die toenmalige redakteur van die Hollandse deel van die *Friend,* Johannes Visscher, het gou opgemerk dat dr. O'Kulis oor besondere talente beskik en het hom gevra om kort stukkies in sy blad te skryf oor die vrae van die dag.

In 1905 dan het sy artikels oor die Afrikaanse taal onder die skuilnaam *Jong Afrika* in *De Vriend* verskyn (vanaf 2 Junie).* In 1903 het hy hulle reeds gedeeltelik opgestel, behalwe die derde en laaste (*Doen is die Ding*). Hierdie reeks artikels kan ons beskou as die manifes van die Vrystaatse Taalbeweging. „Jong Afrika" begin: „Dis my 'n eer en 'n behoefte van my hart om die pen voor die taal van my moeder op te neem, ja om desnoods daarvoor te stry."

---

* Dr. E. C. Pienaar skiet 'n bok op bl. 42 van sy proefskrif *Taal en Poësie van die Tweede Afrikaanse Taalbeweging*, as hy beweer dat dr. O'Kulis in Mei 1905 oor die taalkwessie begin skryf het onder die skuilnaam *Jong Afrika.* Die drie artikels het verskyn op 2, 16 en 30 Julie 1905.

Met gegronde argumente toon hy aan dat Afrikaans 'n eie bestaansreg het, al verskil dit van Nederlands, want Afrikaans het saam met die volk tot iets selfstandigs ontwikkel. Hier is geen krakende skeldtaal nie, maar met liefde oortuig hy sy lesers van die deugdelikheid van Afrikaans, wen hy hulle simpatie en belangstelling, en voorspel hy dat Afrikaans nog een van die offisiële tale van Suid-Afrika sal word.

In die tweede artikel (16 Junie 1905) skets hy die geskiedenis van die Afrikaanse taal en verklaar hy die ontstaan daarvan volgens die beginsel van spontane ontwikkeling. Hierdie teorie het hy later breedvoeriger uitgewerk in *Die Brandwag* van 1912 en het hy veral op die rol van die kind gewys. Die laaste artikel (30 Junie 1905) handel oor die erkenning van die taal (Afrikaans) deur die volk en die middele daartoe.

Hierdie manifes het soveel instemming geniet dat D. F. du Toit (Oom Lokomotief), Johannes Visscher en dr. O'Kulis hulle as 'n voorlopige komitee gekonstitueer het om die bal aan die rol te sit, „om tot eenheid en tot werk te kom." Op 2 Februarie 1906 het belangstellendes in Bloemfontein bymekaar gekom en 'n Afrikaanse Taalgenootskap gestig. Dit het egter geen lewenskragtigheid openbaar nie, totdat in Desember 1906 'n tweehonderd mense bymekaar gekom het en die Genootskap laat herleef het. In die bestuur het nou gedien: genl. Hertzog, dr. O'Kulis en Oom Lokomotief. Op die vergadering van Desember 1906 het dr. O'Kulus 'n besielende redevoering gehou oor Afrikaans.

Behalwe die A.T.G. word 'n vereniging, *Onze Taal*, op Bloemfontein opgerig op 29 Augustus 1908 op inisiatief van dr. G. Knothe met die doel om „de Hollands sprekende Bloemfonteiners nouer aan elkaar te verbinden." Hierdie vereniging het gesellige aande gehou, voorlesings gelewer en toneelstukke laat opvoer. Op voorstel van dr. O'Kulis word in 1908 'n „Letterkundige Onder-afdeling" gestig om die Afrikaanse letterkunde te bevorder en die kinders van geskikte skoolboeke te voorsien.

Op 'n vergadering (7 Nov. 1908) wys dr. O'Kulis met nadruk daarop dat ons in ons taalstryd veral nodig het 'n sentrale organisasie om „samewerking te bewerkstellig tussen die twee bestaande partye, t.w. vir-Hollans en vir-Afrikaans." Die vergadering besluit dan ook om 'n taalkongres in Bloemfontein te belê bestaande uit afgevaardigdes van die Taalbond, die A.T.V., die A.T.G., ens. „Onze Taal" het dan ook die kongres gereël vir 1 en 2 Julie 1909 waarop die Suid-Afrikaanse Akademie vir Taal, Lettere en Kuns gestig is. Ons moet egter

daarop wys dat daar terselfdertyd in die Kaap-kolonie 'n beweging aan die gang was, tydens die Nasionale Konvensie, om versoening te bring tussen die voorstanders van Afrikaans en die voorstanders van Nederlands. Hoewel „het idee (van 'n akademie) geboren was in de Vrystaat en uitgegaan is van president Steyn en generaal Hertzog,'' volgens getuienis van die voorsitter op die Taalkongres, is dit tog duidelik uit bostaande gegewens dat dr. O'Kulis beskou moet word as die geestelike vader van die Akademie.

### Oogdruppels

Dr. O'Kulis het groot bekendheid verwerf vir sy „Oogdruppels'' wat vanaf 6 Oktober 1905 gereeld in *De Vriend des Volks* verskyn het. Op smaaklike en onderhoudende toon het hy gedurig reseppies gegee vir allerlei nasionale oogsiektes, het hy geskrywe oor onderwerpe van die dag, soos die erkenning van Afrikaans as taal, die onderwyskwessie, politieke gebeurtenisse, ens. Die stukke het besonder baie byval gevind en ongevraagde getuigskrifte is aan die „dokter'' gestuur. Toe dr. O'Kulis later (Junie 1914) nie meer met die politieke rigting van die *Vriend des Volks* kon simpatiseer nie, is sy rubriek gestaak, want die druppels was te skerp vir die oë van die redakteur!

### Onderwys

Ruimte ontbreek, anders kon ons nog uitgewei het oor dr. O'Kulis se belangrike aandeel aan die onderwys van sy dae in die Vrystaat. Hy het die Engelse onderwysstelsel van ná die oorlog geweldig bekamp en was 'n groot voorvegter vir die C.N.O.-skole. Hy het sy eie idees oor onderwys gehad, en om dit prakties toe te pas, het hy in 1905 die Voorbereidende Tegniese Skool gestig in die voorportaal van die Gereformeerde Kerk van Bloemfontein. Hy het die skool met 50 leerlinge begin, en in 1908 was daar 150. In daardie jaar is die skool deur die Vrystaatse Goewernement oorgeneem onder die Hertzog-wet. Dit is vandag een van die grootste skole in die Vrystaat.

### Bybelvertaling

In hierdie opstel bepaal ons ons nie by die predikant, ds. W. Postma nie, maar wil tog daarop wys dat hy ook 'n aandeel gehad het aan die vertaling van die Bybel in Afrikaans. Op die eerste vergadering van die Bybelvertalingskommissie (22 Nov. 1916) het hy die Geref. Kerk verteenwoordig, en in *Het Kerk-*

*blad* van 1916 het daar 'n vertaling van *Titus* van sy hand verskyn. Hy het ook 'n begin gemaak met die vertaling van die Liturgie.

LETTERKUNDIGE WERKE.

Dr. O'Kulis het sy literêre loopbaan begin met 'n gedig oor die Vrystaatse vlaktes. Hy het sy „kunswerk'' aan sy vriend, mnr. J. S. M. Rabie, voorgelê vir kritiek, en die kritiek was dat mnr. Rabie die „gedig'' opgeskeur het met die woorde: „Nee, Dominee, bepaal jou maar by prosa.''

Op aandrang van mnr. Rabie het hy daarop sy gedagtes neergeskryf oor die „verderflike'' onderwys van daardie dae, en die gevolg was: *Die Eselskakebeen* (2de druk, 1909). Soos Simson die Filistyne met 'n eselskakebeen doodgeslaan het, so wou dr. O'Kulis met dié boekie die Filistyn in die Afrikaner probeer doodslaan. Hy het dus 'n vooropgesette doel gehad, 'n bepaalde tendens. Nie alleen wou hy die onderwysstelsel hekel nie, maar hy wou ook al die Afrikaners opwek om hulleself te wees, om meer en meer nasiebewus te word.

In *Die Brandwag* (Des. 1918) het dr. O'Kulis verklaar dat die boek „'n suiwere outobiografie'' is, met uitsondering van die laaste hoofstuk. Maar dit was nie net 'n suiwer weergawe van die ongesonde Kaaps-Skotse onderwysstelsel van die sewentiger jare van die vorige eeu nie, dit was ook 'n beskrywing van die toestande nog baie jare ná die Tweede Vryheidsoorlog toe die Afrikaanssprekende kinders nog onder dieselfde onderwysstelsel gebukkend gegaan het.

Grappig, nee, met humor word die eerste dag op skool beskrywe — humor, deurader met satire en sarkasme. Die medium is Engels, en die klein kêrel verstaan niks nie. „Gebed op sê en gebid het ek toe ook al, maar gepray nog nie.'' Van aardrykskunde het hy ook heeltemal 'n skewe voorstelling gekry, want in sy „geography'' was „Engeland die aarde en die aarde was Engeland.'' Met die „British History'' het hy nie beter gevaar nie, want „dit was die geskiedenis van die aarde of Groot-Brittanje. Die geskiedenis van die ander lappies grond (Duitsland, Frankryk, ens.) was net van soveel waarde as dit in verband gestaan het met die British History.''

Hoewel vol bytende spot, was dr. O'Kulis nooit bitter nie — 'n groot man is dit nie. Hy het nie dieselfde toon dwarsdeur die strydskrif gehandhaaf nie; hy is soms wydlopig en byna flou in sy grappe, maar hierdie boekie is dwarsdeur boeiend en vol oorspronklike beelde en sieninge. Groot moes die invloed van

*Die Eselskakebeen* gewees het, volgens die baie getuienisse wat ons in verskillende besprekings en aankondigings uit dié dae aantref.

'n Volgende werk van dr. O'Kulis is: *Die Gedagtes van Ds. Brekebeen,* wat in 1912 in *Die Vriend des Volks* verskyn het. Dit herinner ons sterk aan *Die Eselskakebeen,* veral wat die goedige humor betref, die komiese situasies en die realistiese tekening van sekere tipes, soos die koster. Dit is weer 'n outobiografie: dr. O'Kulis se ondervindings as predikant. Teen die einde van die boek tree die predikant sterk op die voorgrond en deel hy soms striemende houe uit op die swart skape in sy kudde.

In 1918 verskyn *Doppers* en die jaar daarop *Die Boervrou.* In die eersgenoemde boek gee hy ons 'n diepe insig in die wese van ,,'n eienaardige groep van ons volk,'' en in die tweede boek teken hy die rol wat die Boervrou in die geskiedenis van Suid-Afrika gespeel het. Letterkundig is hierdie twee boeke nie van groot waarde nie, maar vanuit 'n kultuurhistories oogpunt is hulle belangrik.

Hoe veelomvattend was die lewenswaarheid van dr. O'Kulis nie!

OORSIGTE VAN DIE JONGSTE NEDERLANDSE,
VLAAMSE, DUITSE, AFRIKAANSE EN
ENGELSE LETTERKUNDE.

H. A. MULDER

# NEDERLANDSE LETTERKUNDE 1938

DRIE realistische schrijvers ontvielen de Nederlandse letterkunde, twee ouderen en een jongere, wier werk bewijst hoe weinig een term als realisme op zichzelf zegt. De werklijkheid die wij beschrijven hangt af van onze persoonlikheid, neemt haar kleur aan, en het talent van den schrijver bestaat slechts in het als objectief-waar suggereren van zijn subjectieve wereld. *Herman Robbers* was bij uitstek de uitbeelder der burgerlijke wereld, gezien door een hartelijk, mild temperament. *Alie van Wijhe-Smeding* werd niet, als Robbers, door innige levensliefde, maar door angst gedreven om zich te uiten. In haar romans heeft ze getracht de benauwenis van haar afkomst, kleinsteedse beperktheid en Calvinistische dwang, van zich af te schrijven, door die kleine wereld onder een felle, soms helse, belichting voor ons op te roepen. Haar mensen zijn verwrongen figuren, bezetenen, godsdienstig of sexueel. Ondanks haar gebrek aan harmonie heeft deze zeer productieve schrijfster in de Nederlandse letterkunde het woelig spoor nagelaten van een hevig, en onder druk nog verhevigd, temperament. Een zekere mate van rust heeft zij in het eind van haar leven gevonden in een vrijzinnig-christelijk geloof, waaraan zij nog in haar laatste boek „Bruggenbouwers'', dat aan de Oxfordbeweging gewijd is, op haar fanatieke wijze uiting gegeven heeft.

Een groter verlies dan dat van deze twee ouderen, wier werk de indruk maakt van een eindpunt bereikt te hebben, was dat van den jongen Protestantsen schrijver *J. K. v. Eerbeek*, pseudoniem van M. Bos, van wien sinds 1930 een bundel verhalen en vier romans, en dit jaar nog twee posthume werken, namelijk „Asuncion of het Spaanse Sprotje'' en „De Doeve'' het licht zagen. Zijn proza was vooral belangrijk door wat het nog beloofde. Ieder nieuw boek was voor den schrijver een experiment met zichzelf en met de taal. Ook hij was realist, maar meer beelder van de innerlijke dan van de uiterlijke werkelijkheid, welke laatste hem slechts teken van de eerste was. Zijn proza, hoewel dikwijls neigend naar het ongewone en duistere, had op zijn best een vizioenair-onthullende kwaliteit, die men bij de twee oudere schrijvers zelden aantreft. Zijn onderwerpen waren, behalve eenzelvige jonge mannen, in wie hij veel van

zichzelf weergaf, de eenvoudige mensen uit zijn omgeving: stroo-schippers, zakenlieden, kleine luiden, wier leven hij met intense aandacht waarnam. Zijn Protestantse overtuiging drong hij nergens op, maar maakte hij zelf tot voorwerp van analyse: een waarheid die niet elke dag waar gemaakt wordt, houdt op een waarheid te zijn, luidde een zijner kernachtige gezegdes.

Een ander Protestants schrijver die op den voorgrond trad was *Jan H. Eekhout,* wiens schaapherdersroman „Warden, een koning'' werd voorgedragen voor den v. d. Hooght-prijs 1938. Jan Eekhout is, evenals *Herman de Man,* van wien een gemoedelijke maar erg omslachtige en ondiepe reeks vertellingen verscheen onder de titel „De koets'', een regionalistische auteur. Het is typerend dat niet hij, maar *S. Vestdijk,* voor zijn historische roman„ Het vijfde zegel'', tenslotte genoemde prijs ontving. Afgezien van het talent kan men in Vestdijks bekroning een soort overwinning zien van het wetenschappelijk-analyserende, Europese element op het landschappelijke, intuïtieve, en ook vage, dat Eekhout vertegenwoordigt. Vestdijk gaf intussen na zijn grootse biografie van El Greco dit jaar nog een bundel verhalen uit onder de titel „Narcissus op vrijersvoeten'', waarin hij weer een zijner eigen problemen, namelijk dat van den minnaar die zich niet in de liefde kan of durft overgeven, in een reeks scherpe verhalen uitbeeldt. Vestdijk is voor alles psycholoog, beter nog: psychiater, wien de afwijkende gevallen meer interesseren dan de normale, en de wording meer dan het resultaat. Niet het kunstwerk, maar de wijze waarop het tot stand kwam, de „spijsvertering'' om met ter Braak te spreken, intrigeert hem. Zo is „Het vijfde zegel'' feitlijk de vernuftige analyse van het wordingsproces van El Greco's schilderij, „De opening van het vijfde zegel'', terwijl de novelle „Homerus fecit'' ons de geheime bronnen van het Homerisch sirenenverhaal onthult. Als we, op Vestdijks voorbeeld, naar de bronnen van zijn eigen kunst zoeken, vinden we een onmacht om te leven en een daardoor ontstane wrok die aan zijn levensbeeld een zekere onnatuurlijke schelheid verlenen; anderzijds echter een levensliefde die tevergeefs door de haat en het cynisme tracht heen te breken. Zijn realiteit verschilt weer sterk van die der andere genoemde realisten: ze doet, in haar sterke aandacht voor Freudiaanse complexen, het meest denken aan een kelderhol, waar vreemde dieren rondkrioelen, aan de doorwalmde ruimte van een alchemist, afschrikwekkend en boeiend inéén. Dit boeiende is dan vooral te danken aan Vestdijks buitengewone techniek, herinnerend aan Poe's vereniging van bezetenheid en koele observatie,

dronkenschap en bewustzijn. De tegenstelling Europees-provinciaal, maar dan gezien als een onderscheid in geestelijk niveau, niet in onderwerp, wordt ook te berde gebracht door *H. Marsman* in het derde deel van zijn „Verzameld Werk'', een van de belangrijkste uitgaven van dit jaar. Het bestaat uit drie delen: Poëzie, Proza en Critisch Proza, die ons een prachtig overzicht van Marsmans ontwikkeling bieden. Het ene deel verklaart en vult het andere aan. Zo schenken ons de drie autobiografische stukken en vooral het boeiende „Zelfportret van J.F.'' in deel II een geheel nieuw inzicht in Marsmans poëzie, in die wereld waaruit zij ontstond, terwijl het artistiek beginsel dat zij belichaamt, theoretisch wordt toegelicht door de scherpzinnige, maar uiterst subjectieve essays in het derde deel. De poëzie is dan ook de eigenlijke kern van al Marsmans werk. In haar heeft hij zijn levensdrift en doodsangst, zijn verbetenheid en zwakheid, direct vorm doen worden. Een roman als „De dood van Angèle Degroux'' is slechts een omslachtig en door teveel theorie ondergraven gedicht. Marsman is en blijft de eenzame lyricus. In zijn proza, waarvan ik overigens de prachtige plastische en rhythmische kwaliteiten niet ontken, draagt hij al te duidelijk een masker. De verzen na „Porta Nigra'' geschreven en nog nooit gebundeld, trekken natuurlijk het meest de aandacht. Er zijn prachtige bij, maar ook verscheidene die een eigenaardige onmacht openbaren( bijv. „Afscheid van het dorp''). Moest men Marsmans onderscheiding Europees-provinciaal op hemzelf toepassen, dan is de keus niet moeilijk: zijn werk is door en door „intelligent'', gericht op het wezenlijke met strenge uitsluiting van het toevallige, typische, anecdotische, soms tot onmenslijk wordens toe, en in zoverre geheel op Europees peil. Toch is het ook Hollands in de beste zin van het woord, zoals v. Deyssel en Gorter dat waren, terwijl de Hollands-Calvinistische kern die men in zijn poëzie aanvoelt, overduidelijk word als men het proza leest. „Vliegende Hollander'' vechter op klein terrein tegen zijn doodsangst en tegen God, zo heeft hij zich zelf gekarakterizeerd, en zo verschijnt hij ons.

Op prozagebied valt nog te vermelden een bundel schetsen van *Van Schendel* onder de titel „De zomerreis'', bespiegelend en beschrijvend van aard. Het bevat geestige en charmante beschouwingen over het reizen in heden en verleden, over spookhuizen en oude boeken en legenden, maar geen groot werk.

*Theun de Vries* werkte in „De bijen zingen'' een gegeven uit dat hij opnieuw ontleende aan de Wiarda-kroniek die hem tot „Stiefmoeder Aarde'' inspireerde.

*Jan de Groot* publiceerde zijn eerste roman „Fir'', eveneens een streekroman, waarin hij op gelukkige wijze zijn eigen romantisch-ontstuimige persoonlijkheid uitleefde in de romantiek van het Poolse land en volk. Hij herinnert enigszins aan *Den Doolaard,* die zich hoe langer hoe meer aan de roman-industrie gaat wijden, getuige ook zijn dit jaar verschenen gezellig maar onbelangrijk boek „De roman van een zorgeloze zomer''. Belangrijker was zeker „'s Mensen heen en terugweg'' van *Albert Helman,* dat uit twee elkaar completerende novellen bestaat, psychologisch goed verzorgd, zodat Vestdijk reeds sprak van de terugkeer van den verloren zoon.

Van poëzie noem ik „Ruisende bamboe'' van *Willem de Mérode,* waarin deze ondanks zijn vermomming als Chinees dichter toch kans zag zijn eigen wezen op originele wijze uit te spreken, *Anthonie Donker's* „Onvoltooide Symphonie'', waarin de dichter er niet in slaagde de disharmonie van zijn innerlijk tot harmonische zang te maken, maar ergens tussen rauwe eerlijkheid en klassieke pose bleef steken, en „Ikarosh bekeerd'' door *J. Greshoff,* een gemoderniseerde mythe, waarin Greshoff zijn cynische levensontgoocheling, die hem noopte tot een vlucht naar de bergtop van het absolute, en zijn warme levensliefde, die hem van de bergtop tot terugkeren dreef, tot een knap dichtstuk heeft samengesmeed. Een epische tendentie in de Nederlandsche poëzie bleek tenslotte ook uit het dichtwerk van vele jongeren, waarvan ik als typische voorbeelden vermeld, „Mattheus'' door *Ed. Hoornik* en „Exodus'' door *M. Mok,* dat de uittocht der kinderen Israëls uit Egypte beschrijft. *Truus Gerhardt* daarentegen vernieuwde de natuurpoëzie.

*Menno ter Braak* zette zijn essayistische werkzaamheid voort met een boek waarin hij Luthers reputatie tracht stuk te knagen, en met een bundel kritieken onder de uitdagende titel „Memphistoferisch''. Een prikkelende persoonlijkheid in de Nederlandsche letterkunde, maar een te eenzijdig intellect.

Zo kon met dus over het algemeen in het proza van dit jaar twee richtingen onderscheiden waarvan de ene, bewogener en menselijker, meer de vaderlandse traditie scheen voort te zetten van „copiëerlust des dagelijksen levens,'' de andere, geestelijker en koeler, zich scherper concentreerde op essentialia, op nieuwe ontdekkingen. De scheiding is niet streng; men zal veel van de eerste richting in de laatste, veel van de laatste in de eerste vinden. Ook in de poëzie deed het intellect zich gelden; nuchterheid, vernuftige techniek, filmische epiek, waren kenmerkend voor een kunst die, op haar best, de werkelijkheid in een nieuw licht (een koper avondlicht, zegt Marsman ergens) openbaarde.

R. F. LISSENS

# VLAAMSCHE LETTEREN

## 1937—1938

HET panorama van de Vlaamsche Letteren, dat we verleden jaar voor 1936 en 1937 poogden te schetsen aan de hand van tijdschiften, groepeeringen en enkele belangrijke werken, bleef in het afgeloopen jaar nagenoeg ongewijzigd. Er deed zich geen revolutie voor; niemand heeft er trouwens één verwacht. De vastgestelde richtlijnen werden zonder verrassingen, eerder moeizaam doorgetrokken.

We staan voor dezelfde, niet bijster belangrijke reeks tijdschriften: *Dietbrand, Dietsche Warande en Belfort, Gewas, Klaverendrie, De Vlaamsche Gids, Volk* en *Vormen*.

Dit laatste, vroeger tweemaandelijksch en sinds April 1937 verruimd, is thans een „Maandelijksch Tijdschift voor Letterkunde en Critiek'', onder redactie van René Berghen, Pieter G. Buckinx, André Demedts, René F. Lissens, Marcel Matthijs, Paul De Vree en René Verbeeck. Het blijft steeds de overtuiging van deze groep dat de kunst de gemeenschap dienen kan op de wijze van de kunst.

Dat „Volk'' eveneens op zijn stellingen blijft, heeft het bij monde van Dirk Vansina uitdrukkelijk verklaard in een dubbelnummer dat geheel aan de jonge poëzie gewijd is. Alhoewel eenzijdig, weinig schitterend en dikwijls van geringe bewijskracht voor de stelling van Vansina, is dit poëzienummer heel wat sympathieker dan de eclectische bloemlezing, door Marnix Gijsen voor de oude „Dietsche Warande en Belfort'' zonder veel enthousiasme samengesteld. Uit de programmatische inleiding van Vansina—zij draagt den veel beteekenenden titel: In het teeken van Rodenbach —, licht ik den belangrijksten passus zonder hem, ook maar gedeeltelijk voor mijn rekening te nemen. „Indien wij de hoofdkenmerken van de nieuwe dichtkunst in hare beste vertegenwoordigers trachten te achterhalen, valt haar karakter als gemeenschapskunst dadelijk op. Het onpersoonlijk typeerend vers, de ballade, het lied, het episch verhaal komen veelvuldig voor. Het vaderlandsch gedicht werd opnieuw aanvaard. Men heeft weer zin voor mythos en sage. Men zoekt geen folklore meer in de kleine stad maar op het land . . . . By meerdere jonge dichters worden de ouders piëteitsvol herdacht.

Het kind wordt gehuldigd. Als moeder wordt de vrouw met schroom en eerbied bezongen. Het godsdienstig gedicht heeft opnieuw recht van bestaan . . . De morbiede, amoreele, zoo niet immoreele atmosfeer die de literatuur van voor enkele jaren beheerschte, klaart op. De nieuwe dichtkunst is levenslustig en kerngezond. Over de beste expressionisten heen gaat zij terug tot Rodenbach. Zij sluit de parenthesis die Van Nu en Straks had geopend, al blijft zij dankbaar om de taalopfrissching en gevoelsverfijning die zij in de Vlaamsche letteren heeft gebracht . . . . Zij verwerpt de romaansche invloeden om haar eigen germaansch karakter te accentueeren. Zij staat in het teeken van Rodenbach, zooals de kunstperiode die nu voor goed werd afgesloten in het teeken van Teirlinck en de minder goede van Van de Woestijne heeft gestaan. In Verschaeve, De Clercq, de jonge De Mont, De Laey, Hammenecker, de oudere Van den Oever, Moens, Van de Velde, (om ons enkel aan de dichters te houden), begroet zij de voorloopers die niet hebben versaagd.''

Indien dergelijke theoriën werkelijk de letterkunde van de komende jaren mochten beheerschen, valt er voor te vreezen dat de poëtische inflatie, die we thans in Vlaanderen doormaken, niet zoo spoedig een eind zal nemen.

Ik denk er niet aan een nauwkeurig lijstje aan te leggen van al de dichtbundels, die we dit jaar moesten slikken. Zij zijn te talrijk en, op enkele uitzonderingen na, te onbelangrijk. Laat me wijzen op de „Bladen voor de Poëzie'', waarmede René Verbeeck zijn zeer verdienstelijk werk voortzet en waarin cahiers verschenen van A. G. Christiaens, Lisbeth Van Thillo, Paul De Vree, Jan Vercammen, Aug. Van Cauwelaert, Marc Staels, J. L. De Belder. Laat me aanstippen dat R. De Muynck, Fientjie Van den Bogaerde, Johan Van de Velde, Franz Zonneberg, Peter Thiry, Jaak Gommers voor het eerst op eigen vleugels poogden te vliegen, — en beide laatsten af en toe er in slagen. Laat me ten slotte wat aandacht vragen voor een trits debutanten en enkele bundels, die om de één of andere reden onze aandacht waard zijn.

Van bedoelde dichtertrits blijkt A. Westerlinck de minst duidelijk uitgesproken persoonlikheid te bezitten. De essentieel godsdienstige poëzie van *Bovenzinnelijk Verdriet* is de weerschijn van een Rilkeaansche natuur, die haar heil vindt in een op het algemeen menschelijke afgestemde kunst. Zij is noch lokaal, noch nationaal, noch eenigszins particulier: zij ontbloeit uit den enkeling en zij is aangewezen op de intensiteit, de veel-

zijdigheid, de zuiverheid, den rijkdom van dezes persoonlijke ervaringen. Zij heeft, zooals alle poëzie die geboren word uit innerlijke spanning, behoefte aan een lenige techniek en een onophoudend geconcentreerde vorm die den dichter moeten in staat stellen de individueele ontroering tot universeele waarde om te scheppen. Dat Westerlinck hierin een paar maal slaagt moge blijken uit onderstaand vers:

### *AAN HET GEDICHT*

Wanneer ik, los van u, verwonderd zal ontwaken
hoor ik misschien het ruischend sterven van een lied,
en ruik nog bloemengeur die stervensuur kan maken,
maar verder gaat de kracht van mijn geheugen niet.

Schenkt gij geluk of pijn in wonderbare droomen,
waarvan ik, lijf en ziel, bij het ontwaken ril?
Ik weet het niet maar werp mij wentlend in uw stroomen
tot ik dit hijgend hart van Eeuwigheid verstil.

Op de motieven van ontgoocheling en weemoed heeft F. Buyle zijn eersten bundel, *De Steen der Wijzen,* gebouwd. Hooge wijsheid verkondigt hij nog niet: hij staat in dat tusschenstadium waarin men, na den roes van de jeugd, wat op adem komt om weldra op zoek te gaan naar vaste waarden. Maar juist de spanning van dezen overgang, waarin voor het eerst de ijdelheid der dingen geproefd wordt, geeft het boek zijn eigenaardigen klank. Met beheerschte emotie, maar ook met pijnlijk nauwgezetheid suggereert de dichter de verbrokkeling van zijn jeugd en ontmaskert hij wat droom en verblindheid hem voortooverden. Dan groeit een weemoed, die zich in zelfbeschuldiging en zelfbespotting om eigen lafheid omzet. Het is het geheim van een zeer goed en reeds herhaaldelijk aangehaald vers, „De gek in de regenton.''

Strict genomen is *Variante voor harp,* van B. Peleman, geen debuut, daar het voorafgegaan werd door een sentimenteel-archaïseerend boekje *Alsude maged.* Een debuut is het echter in dien zin, dat Peleman nu voor het eerst lijkt los te komen. Deze lyriek vertoont een eigenaardig dubbel aangezicht: zij omvat een categorie ras-Vlaamsche, naast een categorie visionnaire gedichten, welke veeleer in het teeken van het surrealisme staan. De eerste, groeiend uit de sappen van den milden Vlaamschen grond en golvend op het ritme van het

bloed van honderden geslachten, is, zoover ik bij ons zie, de eerste organisch-artistieke uitdrukking van een waarlijk volksverbonden kunst: zij alleen kan afzien van programmatische, humanitaire en historisch-romantische surrogaten, die de pogingen van nationale barden totnogtoe hebben doen mislukken. De visionnaire gedichten zijn hallucinaties, exotische droomen, panische roes van een jongen god. Met de andere verzen zijn zij verbonden in een bewonderenswaardige eenheid van ontroering, in een instictieve en haast dwaze schoonheid van een dichter die wil „iets heerlijk zijn, iets eindeloos gaaf: 'n vuur 'n visch, 'n trots gedraaf van wilde paarden.'' — Maar deze poëzie is bloem en geen vrucht, preludium en geen symphonie.

Dergelijke verrassingen treft men niet aan in nieuwe bundels van ouderen, als *Verzen* van R. De Cneudt, *De verwarde Kalender* van A. Van Houtte, *Uit de Leie-verte* van B. De Craene, *Het Gasthuis* van G. Helderenberg, *Arabische Lyriek* van A. W. Grauls, al bevatten *Aspekten*, van P. Verbruggen, een paar delicate stukken en *Het Vierkant*, van W. Moens, een flink roskamgedicht en een sterk vers, „Gezang in het Waaien''. Het werk van jongeren, als B. Vrijbos, J. Daisne, J. Melis, levert echter niet méér op. Van A. G. Christiaens'*Uit de Toren* onthouden we een cynisch vers „Afscheid van de Zondagsschool''. *Gewijde Grond*, van K. Jonckheere, brengt twee roerende en zeer sobere stukken „Spreekkamer'' en „Doodenmaal''.

De rijpende en rijpe krachten wijden zich op dit oogenblik schier uitsluitend aan den roman. Dat zij het niet altijd zonder succes doen, kan men opmaken uit dit recent getuigenis van Binnendijk in „Groot-Nederland'': „ . . . . wat de romankunst aangaat, zijn de jonge Vlamingen ons stellig de baas of onze gelijken''. Niet dat we boeken als *Tavi* van W. Depauw, *Chance* van Mevr. Peremans-Verhuyck, *In en om het arresthuis* van A. Bogaerd, *Van den os en den ezel* van E. Claes voor meer dan amusementslectuur houden of dat we onevenwichtig of onvoldragen proza als F. Evi's *Maryse*, G. Grub's *'n Dag, 'n heel Leven*, Fr. Verdoodt's *De Zoeker* en *Boer Marinus*, H. Prijs, *De stad op het einde*, G. Ceunen's *De Melodie der aarde* hoog zouden aanslaan. Doch ik meen dat er ook in het afgeloopen jaar enkele romans verschenen, die belangrijk genoeg zijn om uitvoeriger te worden behandeld dan in deze enkele regelen mogelijk is.

Ik bedoel niet zozeer het zware fresco *Hoe de Vlamingen te laat kwamen*, van N. E. Fonteyne, die ons dit jaar ontviel, — of

*Dagboek*, van G. Engelberg, dat zonder sterke resonans blijft — of A. Demedt's *Afrekening*, dat slechts vermag te boeien in sommige gedeelten die de kern van het opgeworpen probleem niet raken. Deze schrijvers zoeken nog naar het passend gebied en de eigen vormgeving. Ik bedoel een zestal prozawerken, die ons voor de schralere productie van vorig boekenseizoen als het ware schadeloos stellen.

Er is vooreerst Stijn Streuvels' *Levensbloesem*, een lijvige roman waarin deze auteur, eens de alleenheerscher van het Vlaamsch proza, zich na een periode van inzinking flink hervat heeft. Wellicht zal men het uitgangspunt, de fabel en het geforceerd slot slechts met moeite aanvaarden, — het werk is aangrypend, overweldigend, overdadig tot in de taal toe: het heeft iets van een natuurfenomeen. Streuvels die, naar het heet, geen roman kan schrijven, heeft hier een wereld geschapen waarvan de volledigheid en de veelzijdigheid bewondering afdwingen.

De nieuwe bewerking van M. Matthijs' in 1933 verschenen novelle *De Ruitentikker* wijst beslist op vooruitgang. De auteur verantwoordt de karakters voor zoover zulks in het kader van het kortverhaal zonder schade kan gedaan, hij schrapt en bekort met nerveuse doch zekere hand, hij tekent de situaties sterker af en lascht een groteske episode in, waarin de caricatuur voorkomt van een gemakkelijk te herkennen socialistisch leider. Door deze schijnbaar overbodige episode word het boek de geschiedenis van een gevoelige natuur waarvan het lijden en de opstand een aanklacht word van de sociale onrechtvaardigheid, zooals alleen Matthijs deze kan suggereeren, soberder en zakelijker en beheerschter dan de teedere, minder gave Zielens waarvan hij op het eerste gezicht de tweelingbroeder lijkt.

Schitterend, doch laten we hopen: de laatste, vertegenwoordigers van het anecdotische zijn Elsschot en Walschap, die thans voor de belangrijkste Vlaamsche romanciers doorgaan. In *Pensioen* bereikt Elsschot ditmaal in de eenzijdigheid een kracht, welke men niet licht overschatten zal. Met zijn onverbiddelijke observatie, zijn onbarmhartige ironie, zijn blijkbaar aangeboren wantrouwen tegenover het groote waartoe de mensch zich in staat voelt, zijn bijna systematische jacht op de kleine menschelijke gebreken en zijn nuchtere, indringende, nooit falende stijlvaardigheid teekent hij hier het beeld van een oude vrou, die op haar manier kampioene is. De Pillecijn kon van deze novelle zeggen: „Maar indien het epische langs dien weg te bereiken is, dan heeft Elsschot hier in zijn moeder de epiek gegeven van sluwheid en bedrog ten dienste van een haast dierlijk aandoende moederliefde.''

De epiek van de geloofscrisis had *Sibylle*, van Walschap, kunnen worden, indien de schrijver niet zoo anecdotisch en lokaal gewerkt had. Het blijft niettemin één van de belangrijkste publicaties van de jongste jaren. Ik kan de overweging moeilik van me afzetten dat de Vlaamsche letteren nu pas, in een belangrijk werk, het thema van de geloofscrisis in haar beginstadium en langs haar clericale zijde pogen uit te beelden, wanneer de tijdstroom reeds zoo ver gevorderd is dat niet alleen naar een nieuw universalisme gezocht word, maar dat ook aan verschillende kanten oplossingen worden voorgesteld. Maar misschien heeft zulks met de waarde van dit kunstwerk weinig uitstaans. Sommige bladzijden zijn inderdaad geheel verscheurd door pijnlijke charges, insinuaties en vooral twijfels, die aan het opeengestapeld Walschapiaansch feitenmateriaal een diep klinkenden, aangrijpenden klank geven. Hier ligt een mogelijkheid om — zooals Molière en Dostojevski — een angstvallig op den mensch toegespitste kunst te geven.

Al voel ik een oprechte bewondering voor Elsschot en Walschap in hun gelukkigste momenten, toch gaat mijn voorkeur naar Roelants, De Pillecijn, en Gilliams, telkens als de zakelijke behandeling (of uitbating) van het typische en het kleinmenschelijk dwaze me verveelt.

Een boekje als *Oefentocht in het luchtledige*, van M. Gilliams, is in onze letteren te zeldzaam om, ook in zijn tweede uitgave, zonder meer voorbij te gaan. Het bevat enkele studiën en experimenten van persoonlijke sensibiliteit, in den aard en soms van de waarde van Van de Woestijne's „Beginselen der Chemie". Alhoewel niet vrij van ondeugden en vaak hinderende gebreken, — preciositeit, overdrijving, mystificatie — is dit proza waarin een roerlooze wereld geschapen staat in functie van een rustelooze individualiteit, waarschijnlijk duurzaam bezit van onze letteren.

Rijp en murw als een zomervrucht is het jongste boek van M. Roelants, *Alles komt terecht*. De aandacht van dezen romancier gaat telkens opnieuw, zooals bij zijn held Pascal, naar het onuitputtelijk menschelijk hart waarvan hij de kennis als de hoogste waardigheid van den mensch beschouwt. Zijn kunst is in wezen statisch en beschouwend. De scheppende dynamiek van een Walschap, die figuur na figuur vermag in 't leven te roepen, bezit hij niet. Zijn Bert de Corte en zijn Willem Ottevaere, als hoofdpersonages bedoeld, zijn slechts een dubbele presentatie van dat éene personage dat in al zijn werken terugkomt en waar Roelants niet buiten of boven kan. Hij hoeft trouwens geen

Shakespeareaansche heldengalerij te scheppen, zoolang hij de zeldsame kracht bezit om, — met als voorwendsel een of ander levend wezen, levend raadsel, — ons streven naar geluk te peilen. Of we het geluk verdienen, is een vraag die Roelants als thema niet stelt. Dat we het kunnen bereiken, dat we het kunnen verliezen, dat we het nooit kunnen ontberen en dat we het door het verzaken kunnen bewaren is de les van dezen moralist, die door zijn twijfel en zijn levensernstige ironie zijn wereld vernietigt om haar steeds prachtiger voor onze oogen op te tooveren. Voor onze gesloten oogen, — want wat is er buiten ons te zien?

●

Tooneel en critiek bieden geen verrassingen. Het tooneel schijnt anders de crisis te boven te komen. Het nationaal-historisch stuk *Dampierre* van F. Vercnocke, de zeer omstreden *Ekster op de galg* van H. Teirlinck en het pacifistisch drama *De Spaansche Gebroeders* van G. Walschap trokken zeer de aandacht. In het lyrisch genre dienen E. Buskens' tragedie *Vikings* en Timmerman's opera *Anna-Marie* vermeld. Uit de succesvolle opvoeringen van *Esmoreit* en *Gloriant* te Gent (in het kader van den middeleeuwschen burcht) door de Gezellen van 's Gravensteen, den *Leeuw van Vlaanderen* van J. Meire, te Antwerpen, (openluchtvoorstelling), *Beatrijs* te Leuven door het Hoogstudentenverbond en te Knokke o.l.v. H. Van Overbeke, enkele massaspelen waaronder vooral het grootsch Brugsch *Heilig Bloedspel* van P. J. Boon, blijkt anderzijds dat de belangstelling van het Vlaamsch publiek voor het spel als dusdanig opnieuw togenomen is.

De essayistische literatuur is zoo niet rijker dan toch verscheidener dan verleden jaar. A. Jacob, wien we een goed opstel over Verschaeve, Verhulst en De Clercq danken in het merkwaardig verzamelwerk „Deutsch-Niederländische Symphonie" (onder redactie van R. P. Oszwald) schreef over *René De Clercq*, W. Moens over De Clercq, Dosfel, De Gruyter en Van den Oever in *De dooden leven*, A. Demedts over *Edward Vermeulen, schrijver en boer*, R. Sterkens over *Lodewijk De Koninck*, J. Schepens over *Jan Greshoff* en P. Schepens over *Knut Hamsun*. „De Vlaamsche Gids" gaf een interessant Conscience-nummer.

In brochurevorm behandelden L. Baekelmans *De Zee, het schip en de zeeman in de literatuur* en S. De Jonghe *Het koloniale in die literatuur*. O. Van der Hallen gaf een populaire schets van *Vijftig jaar katholieke letterkunde in Vlaanderen*. In *Literair Scheepsjournaal* maakte F. V. Toussaint van Boelaere

een aanvang met het bundelen van zijn talrijke journalistieke bijdragen over literatuur, schilderkunst, tooneel, herdenkingen, P.E.N.-congressen, enz. Onder den titel *Ecrivians flamands d'aujourd'hui* bundelde R. Brulez zijn kronieken over Vlaamsche publicaties uit de jongste jaren. A. Vermeylen gaf in *Van Gezelle tot heden* een derde uitgave van zijn gunstig bekend werkje „Van Gezelle tot Timmermans'': de nieuwe bladzijden die er in voorkomen, kunnen echter, behoudens een paar karakteristieken, bezwaarlijk opwegen tegen de meesterlijke hoofdstukken van Van Nu en Straks.

Diepgaand en oorspronkelijk is deze critische productie doorgaans niet en essayistische literatuur noemen we ze slechts bij manier van spreken. Ik zie dit seizoen slechts één werk dat aan het documentaire ontsnapt: het zinderend en diep borend essay van C. Verschaeve, *Christlich-nordischer Geist in der flämischen Mystik.*

Ten slotte kan hieraan toegevoegd dat, om het zacht te zeggen, de degelijkheid van de normen van de Vlaamsche critiek door onzen Noorderbroeder Jan Greshoff ernstig in twijfel getrokken werd en dit ons niet belet heeft de Hoogdagen van de Vlaamsche Letteren met grooten luister te vieren.

die lente waarin 'n nuwe belofte bot aan die bome en die voëls en die mossies en die vinke uitgelate baljaar . . . .

As geheel vorm die verhale in die bundel *Vergesigte* 'n groter eenheid, en die rustige uiting van sy eie gees bereik daarin hoër vlugte as in *Oom Daan en die Dood.* Tot Van Melle se beste kuns moet gereken word die verhale: Mense wat maar eenmaal liefhet, 'n Man het opgestaan in Newtown, Die Joiner (almal uit *Vergesigte*); Oom Karel neem sy Geweer saam, Oom Daan en die Dood, Watter Een?, Die Tuiskoms (uit die bundel: *Oom Daan en die Dood*).

Met hierdie twee bundels is ons letterkunde verryk deur die werk van 'n kunstenaar wat 'n vereensaamde is in die lewe, maar wat glo aan die broederskap van die ganse mensdom deur die samesnoerende liefde in God, wat weet dat slegs die liefde sterk maak en ons uiteindelik in staat stel om volkome vergoeding te bring vir die oortreding van die een mens teenoor die ander . . . die kunstenaar wat drome droom en gesigte sien, *Vérgesigte* van 'n lydende mensdom wat in nood en sonde leef maar wat die dwaasheid van hulle dwaling insien . . . daartoe beweeg deur die krag van trane wat vloei uit meelye.

In *Maskers* van Abr. H. Jonker (Unie-Volkspers, Kaapstad) tref ons 'n nuwe kyk van die skrywer op die lewe aan. Ons kry hier die moderne enkeling wat sy eie persoonlikheid só op die spits gedryf het dat hy alle verband met die gemeenskap verloor het en nou soos 'n verdwaasde eensame kyk na die lewe waaraan hy geen deel het nie. In een van die verhale word die onderliggende idee as volg weergegee: „Krioelende mense draf heen en weer soos miere. Net af en toe staan hier of daar twee stil om met haastige voelhorings mekaar onbegrypend te betas . . . . En in die aand flonker die duisende liggies in strate en wonings. Elke liggie gooi sy kringetjie oor sy groepie, en om sy kringetjie lê daar die dik donker wat hom uitsluit van die kringetjie daar naasaan'' (bls. 152-3).

Die sewetal verhale het die lewe van die grootstad as agtergrond, en Jonker wend 'n noukeurige poging aan om die skurende motorwiele om die draaie, die tjeng-reng-reng van die tremklok, die gelui van die A.1 Ice Cream-karretjie, die rook van die skoorsteen, die straatrumoer, die hoogklinkende stemme van die koerantjoggies in die verhaal te laat opstyg, om dit daarmee 'n eenheid te maak soos 'n blom en sy geur. Ons kan oral die spore aantoon van die stylmiddel wat „moderne saaklikheid'' genoem word. Maar dit lewe nie . . . dit tintel nie . . . dit fonkel, dit maak nie dronk soos rooiwyn

wat stadig opstoot totdat daar 'n blos van lewensgenot op jou jukbeendere staan, rooi soos die geweld van die lewe self nie.

Verdienstelik in hierdie bundel is nie die ontmaskering van die moderne stadsmens nie, maar die uitbeelding van die hulpelose, patetiese ou moedertjie in *Die Geheim*. Trouens, die patetiese bly Jonker se verdienstelikheid en die suiwere uitbeelding daarvan sy sterk punt.

Op die gebied van die kortverhaal moet ek ook nog besondere melding maak van drie bundels eerstelinge: *Boplaas* deur Boerneef (Nasionale Pers, Kaapstad), *Steiltes* deur G. J. Joubert (Nasionale Pers, Kaapstad), en *Gebeurlikhede in en om die Huis* deur Sannie Steyn (Nasionale Pers, Kaapstad). Om hulle byna volslae gebrek aan spanning, aan hoogtepunte — veral in *Boplaas* en *Gebeurlikhede* — sou ek sê dat hierdie skrywers waarskynlik met meer sukses 'n roman sal kan aanpak. Maar dis nie om hierdie rede dat die werke besondere vermelding verdien nie. Die besondere bekoring van hierdie werkies is geleë in die byna romantiese liefde vir die bodem, vir die plaas wat daaruit spreek; in die geval van *Boplaas* die waas van skoonheid wat lê oor die omgewing van die jeug, 'n omgewing wat lankal verlaat is; in die geval van *Steiltes* die volle lewe van die platteland wat in fors hale aan ons getoon word; in die geval van *Gebeurlikhede in en om die Huis* die ligte speelsheid waarmee die alledaagse moeilikhede in die boerdery meegedeel word om daar uiteindelik 'n pittige les aan vas te knoop vir die lewe.

En dan 'n woord van waardering vir die werk van Dirk Mosterd. Van hom het ons twee bundels: *Uit My ou Vrystaat* (Nasionale Pers, Bloemfontein), en *Nooientjies van die Onderland* (Nasionale Pers, Kaapstad). Mosterd is altyd 'n goeie verteller, en hy weet hoe om die aandag vas te vang en gespanne te hou. Hierdie eienskap, asook die romantiese geaardheid van sy stof bring mee dat sy bundels 'n uiters welkome aanvulling is van ons volksliteratuur.

Onderhoudende lektuur is ook *Die Klein Bruin Voëltjie*, verhale uit die lewe van die inboorlinge, deur Frank Brownlee (Nasionale Pers, Kaapstad).

*Goedkoop Lektuur.* 'n Belangwekkende gebeurtenis op die gebied van die volksboek is seker die ondernemingsgees wat Die Afrikaanse Pers, Johannesburg, aan die dag gelê het met 'n hele reeks goedkoop boeke wat vanjaar by hulle die lig gesien het: *Op die Spoor van die Rampokkers* deur J. van der Post, *Wraak* deur J. R. L. van Bruggen, *Die Voorbode* deur J. M. Friedenthal, *Donker Gange* deur Anton Gewers, en *Grouwe*

*Moorde* deur Dawid Louw. Hierdie nuwe afwyking in ons boekewêreld sal die resensent onthef van die noodsaaklikheid om dik, duurafgewerkte boekdele te resenseer asof dit ernstige letterkuns is; aan die ander kant gee dit juis die gewone leser ook die kans om leesstof in sy eie taal te bemagtig waarna hy eintlik smag.

## HISTORIESE PROSA

Die belangstelling wat sedert ongeveer 1925 opleef in die geskiedenis van ons Tweede Vryheidsoorlog duur nog onverminderd voort en word nog verder beïnvloed deur die naderende herdenking van die Groot Trek. Onder hierdie afdeling het die volgende werke, wat moet geld as goeie aanvullingsleesstof, verskyn: *Oomblikke van Spanning* deur Ds. Ph. du Plessis, *Dagboek van Komdt. Scheepers* en *Ons Parool* deur dr. Gustav S. Preller, en *Mag Ons Vergeet* deur mev. E. Neethling (almal uitgegee deur Die Nasionale Pers, Kaapstad); *Met die Vrystaters onder die Wapen* deur M. J. Grobler, en *'n Merk vir die Eeue* deur T. C. Pienaar (uitgegee deur Die Nasionale Pers, Bloemfontein). Ander tydperke in ons geskiedenis word behandel in *Jan van Riebeeck* deur dr. C. L. Leipoldt (Nasionale Pers, Kaapstad), en *Daglemier in Suid-Afrika* deur dr. G. S. Preller (J. L. van Schaik).

Ek het hier geen melding gemaak van die werke wat betrekking het op die Groot Trek, soos bevoorbeeld die monografieë oor *Andries Pretorius* (Preller) en *Hendrik Potgieter,* Potgieter en Theunissen nie, omdat daar 'n besondere artikel aan gewy word.

## KINDERPROSA

Hier moet ek my beperk tot 'n opsomming van die kinderboeke wat in die loop van die jaar gepubliseer is:

Die Afrikaanse Pers, Johannesburg: J. M. Friedenthal: *Ras Sjoema;* J. J. Scheepers: *Jannie Sprinkaanboutjies;* Sita: *Die Kinderjaarboek, 1938.*

Die Nasionale Pers, Bloemfontein: P. C. Greyling: *As die Nood Dreig;* J. F. Jacobs: *Die Indiese Prins;* C. F. Kies: *Die Tempel van Ofis;* Lulu Latskey: *Natuurlike Rytuie;* Mikro: *Ghoen;* Sadie Merber: *Kinderboekies,* 1, 2, 3; G. S. Nienaber: *Die Kalfie en ander Verhale;* J. Pienaar: *Die Eensame Dogtertjie;* A. van Rensburg: *Om die Vuurherd;* A. J. Snyman: *Klein Dinkgoedjies vir Groot Kleingoedjies.*

Die Nasionale Pers, Kaapstad: Tieras: *Jo*; E. Saunders: *Wense wat Vervul Word, Die Pragtige Blompot, Die Bruilof, Kasper se Besoek aan die Maan;* Boerneef: *Pensie;* S. H. Skaife: *Ondervindinge van Jan Harmse, IV;* I. D. du Plessis: *Olimpiade;* H. J. M. Redelinghuys: *Josef in Memfis;* Marie Malherbe: *Laaste Dae op Innis.*

J. L. van Schaik, Pretoria: J. Wapenaar: *Die Geheim van die Bergkom;* W. C. W. Kamp: *Die Visboot* (Serie: Uit Eie Bodem): R. Conradie: *Die Diereweêreld.*

Die Voortrekkerpers, Johannesburg: P. J. Schoeman: *Sonogies.*

## SAMEVATTING.

Enige jare gelede het in een van ons tydskrifte 'n voorspelling gestaan dat ons letterkunde weer nasionaal gaan word in teenstelling met die neiging tot individualisme wat toe geheers het. Die bedoeling was blykbaar dat die geskiedenis van die volk self meer op die voorgrond sal tree, in teenstelling met die innerlike gevoelsbewegings van die skrywer self.

Nou is dit wel waar dat daar sedert ongeveer 1930 'n ware publikasie-woede by ons heers met betrekking tot boeke wat ons geskiedenis — hoofsaaklik die Tweede Vryheidsoorlog en die Groot Trek — tot agtergrond het. En dit is ook waar dat sulke boeke 'n uiters welkome aanvulling is van ons boekeskat, 'n aanvulling wat myns insiens te lank op hom laat wag het. Maar dit is ook net so waar dat ons Afrikaanse geskiedenis — afgesien van die tydperke wat behandel word — tot dusver heel weinig blywends gebring het aan ons Afrikaanse letterkunde. Heeltemal aan die begin van ons letterkundige opbloei staan *Vergeet Nie* van Malherbe en *Teleurgestel* van Jochem van Bruggen. En vanjaar, nadat byna 'n kwarteeu verloop het, kry ons *Die Wit Kraai* van Anna de Villiers. Al wat ons verder het, is 'n aantal min of meer verdienstelike romantiese romans, 'n aantal min of meer middelmatige verwerkings van ander se oorlogsdagboeke, en 'n aantal min of meer middelmatige verwerkings van eie ervaring.

Waar die verklaring gesoek moet word vir hierdie eienaardige toestand, is nie 'n vraag waarop ek hier die aandag wil vestig nie. Ek wil hier op 'n nuwe soort nasionalisme, of liewer: op 'n ander vertolking van die woord *nasionalisme* in ons prosakuns wys, 'n aspek van nasionalisme wat beloof om veel vrugbaarder te wees vir ons letterkunde as die eersgenoemde, veral ook omdat die soort nasionalisme wat hier bedoel word, sy

een wortel het in die lewe van die volk self en sy ander wortel in die gees van die individu.

Daarom wil ek hier besonder die aandag vra vir 'n aantal boeke wat reeds hoër op bespreek is, met name: *Kruispad* van C. M. van den Heever; *Vergesigte* en *Oom Daan en die Dood* van J. van Melle; *Boplaas* van Boerneef; *Steiltes* van G. J. Joubert; *Loëla* van Juanita de Villiers; *Gebeurlikhede in en om die Huis* van Sannie Steyn; en tot 'n mate *Die Wit Kraai* van Anna de Villiers. Ek stoot hierdie boeke op die voorgrond omdat daaruit blyk 'n sterk uitgesproke neiging — miskien vir die eerste keer só sterk in ons prosakuns — om die geestelike ervaring van die volk aan te wend in ons romans en kortverhale. In *Boplaas, Steiltes, Gebeurlikhede* en *Loëla* kry ons herhaaldelik die noukeurige uitbeelding van die geesteslewe van die plaasbewoner en sommige van die gelowe wat hy onbewus huldig by siekte, oes, droogte, 'n kyk op sy geestesgesteldheid as hy feesvier of meedoen aan die boerevermake, sy liefde vir die grond as die voorjaarson stralend uit die lug nuwe lewe wek en die mens hom met 'n gevoel van innigheid neervlei op die aarde in 'n poging om dit alles te omhels en vas te druk aan sy lyf — die lyflike genot van die boeremens in sy aanraking met die grond, in die besef dat die lewe goed is en mooi. As ons hierdie werke lees, dan styg die geur van ons sondeurdrenkte jaargetye op in jou en jou neusvleuels trek wyd oop soos van 'n dier wat die geur kry van bloed.

'n Besondere aspek van hierdie soort nasionalisme tref ons aan by Van den Heever en Van Melle, die simboliste in ons prosakuns. By hulle is die uitbeelding van hierdie elemente in die lewe van die volk nie hoofdoel sonder meer nie. Hulle wend die volksaardige aan om te dien as die voertuig van 'n vergeestelikte sinnebeeld. Om maar 'n voorbeeld te noem: albei skrywers het 'n verhaal met die opskrif *Die Voorbode*. Wat in die volksgeloof hiermee bedoel word, is voldoende bekend. Van den Heever wend dit aan om ons te toon die vereensaamde skepsel wat staan op die kruispunt tussen die Ewige en die Tydelike. Van Melle wend dit aan ten einde vir ons 'n mens te laat sien wat nog altyd onverskillig geleef het ten opsigte van sy verpligtings teenoor sy medemens; sy geloof aan die voorbodes wat sy seuntjie sien, wek by hom 'n verwagting van die dood, en dan pas gaan sy geesteslewe ontplooi, ryk en vrugbaar; die geheel groei uit tot 'n aangrypende beeld. En so is daar nog meer.

Dit is hierdie liefde vir die aarde, hierdie besondere aspek van nasionalisme wat deur die Duitsers bestempel word as

*Blut und Boden* wat alreeds aan ons gegee het *Die Meulenaar*, *Hans-die-Skipper*, *Ampie*, *Uit Oerwoud en Vlakte*, *Kees en Buks*, *Droogte* en *Somer*, en dit is dieselfde soort nasionalisme wat vanjaar so skerp na vore tree in ons prosakuns.

As ek dan in een enkele sinsnede ons prosakuns van 1938 moet karakteriseer, dan sou ek sê dat die lewens- en denkwyse en die geloofswêreld van die volksmens, naas die historiese, in toenemende mate dien as skeppingsbodem vir die gees van ons prosakunstenaars; en verder dat hierdie bevrugting van die individuele deur die nasionale 'n groter belofte inhou vir ons letterkuns as die blote verwyling by die heldedade van ons voorgeslag.

J. Y. T. GREIG

# ENGELSE LETTERKUNDE IN SUID-AFRIKA

DIT is moeilik — ek voel geneig om te sê: onmoontlik — om 'n bevredigende formule te ontdek vir die saak waaroor ek eintlik moet skryf. Waar moet ons die grense trek van die Suid-Afrikaans-Engelse letterkunde? Moes 'n skrywer in Suid-Afrika gebore wees en groot geword het voordat ons sy werk durf bestempel as Suid-Afrikaans? Indien wel, dan sal ons verplig wees om Thomas Pringle uit te sluit, 'n persoon wat slegs ses jaar in die ou Kaapland vertoef het en toe teruggekeer het na Engeland, waar hy gebly het tot aan sy dood. Wat my betref, ek sou nie baie treur oor hierdie uitsluiting nie, want ten spyte van Coleridge se buitensporige lofuitingen oor *Afar in the Desert* kon ek Pringle nooit anders as 'n derderandgse digter beskou nie; daar is egter diegenes wat anders dink oor die saak, en dis al lankal gebruiklik om van Pringle te praat as „die vader van die Suid-Afrikaanse poësie.'' Benader ons nou die saak uit 'n ander gesigspunt: mag ons 'n skrywer Suid-Afrikaans bestempel as hy slegs 'n jaar of twee in die land vertoef en hier 'n paar gedigte gemaak het voordat hy weer weggevaar het naar 'n ander wêrelddeel? Indien wel, dan sal ons genoodsaak wees om nie net vir Pringle in te sluit nie, maar ook vir Charles Murray en 'n aantal ander persone wie se aanraking met Suid-Afrika nog skraler was. Maar dit is presies wat gedoen word deur die redakteurs van Suid-Afrikaanse bloemlesings; sommige van hulle neem selfs Murray se *The Whistle* op, 'n aangename gedig, maar 'n gedig wat bykans onverstaanbaar is vir almal wat nie uit Aberdeen afstam nie. Kan ons 'n gedig wat as volg begin, werklik beskou as Suid-Afrikaans:

> He cut a sappy sucker from the muckle rodden-tree,
> He trimmed it, an' he wet it, an' he thumped it on his knee;
> He never heard the teuchat when the harrow broke her eggs,
> He missed the craggit heron nabbin' puddocks in the seggs,
> He forgot to hound the collie at the cattle when they strayed,
> But you should hae seen the whistle that the wee herd made!—

'n gedig wat op dieselfde manier voortgesit word in 'n hele paar stansas?

Ons verander nogeens ons standpunt en vra dan: is dit voldoende dat 'n skrywer Suid-Afrikaans is „in sy gees'', sonder om te vra of hy een jaar in die land gewoon het of vyftig? Indien wel, dan sit ons dadelik in die knyp met Roy Campbell wat wel deeglik in Natal gebore is en groot geword het, maar wat om verskillende redes — goeies sowel as slegtes — eintlik afstand gedoen het van sy Suid-Afrikaanse burgerskap en wat die beskuldiging dat hy Suid-Afrikaans is „in gees'' nie sonder heftigheid sal afwys nie.

Ek sou baie lank aarsel om te erken dat 'n besondere stempel aan die Suid-Afrikaanse letterkunde verleen word (veronderstel dat dit die geval was) deur die „onderwerpe'' wat daarin behandel word: die Karroo, die hoëveld, droogte, die Voortrekkers, die Anglo-Boere-Oorlog, inboorlinge, sprinkane, bobbejane, mambas en wat al meer. 'n Dergelike opvatting, wat nie so heel vreemd is in ons land nie en wat ons miskien meer dikwels aantref met betrekking tot Afrikaanse as Engelse skrywers, lê die nadruk op die verkeerde plek en dit openbaar 'n ernstige misvatting betreffende die metode en die doel van die letterkunde. Letterkunde is die onvergeetlike uitdrukking van menslike ervaring, en nie die optekening, beskrywing of omskrywing van onderwerpe wat net in lugledige abstraktheid behandel word nie. Die grootste gedeelte van die gepraat oor „onderwerpe'' in die literatuurgeskiedenis en letterkundige kritiek, is gewoonlik die spoor kwyt. Die Suid-Afrikaansheid van 'n Suid-Afrikaanse digter neem nie af as hy oor 'n katoenfabriek in Lancashire of oor 'n veld vol klaprose in Sjina dig nie. Sulke „onderwerpe'' — as ons hulle apart beskou van die gedigte, dit wil sê beskou as ervaringsprikkels wat tot uiting kom in die gedigte — mag nou wel nie Suid-Afrikaans wees nie. Maar waarom, tensy wanneer ons besig is met 'n lewensbeskrywing van die digter, moet ons hulle los van die gedigte beskou? Want by 'n streng letterkundige studie is hulle volslae sonder belang, behalwe in die gedigte, en as hulle eers een keer daarin beliggaam is, dan het hulle net sulke Suid-Afrikaanse „onderwerpe'' geword as 'n Bolandse wingerd of die Slag van Bloedrivier.

Die versoeking is baie sterk om die knoop deur te hak deur te sê dat daar nie so 'n ding bestaan as 'n Suid-Afrikaanse letterkunde in Engels nie; en ek glo dat daar heelwat regverdiging bestaan vir so'n standpunt. In Suid-Afrika is 'n letterkunde wat in Afrikaans geskrywe is. Ek sien geen beswaar om dit te noem dié „Suid-Afrikaanse Letterkunde'' *tout court* nie;

dit verskil van alle ander letterkundes deur die taal waarin dit geskryf is, en daardie taal is onteenseglik kenmerkend van Suid-Afrika. In Suid-Afrika word ook letterkunde voortgebring in Engels. Maar omdat dit in Engels geskryf is, moet dit beskou word as 'n gedeelte van die Engelse letterkunde. (Dit geld ook vir die sogenaamde Amerikaanse, Kanadese, Australiese en Wes-Indiese letterkundes). Kortom, die enigste betroubare maatstaf waarvolgens ons die een letterkunde van 'n ander letterkunde kan onderskei, is die taal waarin dit geskryf is; dit is tot 'n groot mate onverskillig in watter land dit geskryf word. Al die ander onderskeidende kenmerke wat ons daarin mag waarneem— denkwyses wat herhaal word, „onderwerpe" waaroor telkens weer geskryf word, 'n klank, 'n eie segswyse — is almal uiters moeilik om te omskryf. En verder, met die verloop van tyd verander hulle almal. Die taal bly.

Dis 'n belangrike punt, al is dit dan ook net omdat dit ons regverdig om verskillende houdings in te neem ten opsigte van die twee letterkundes wat voortgebring word in Suid-Afrika. Ek beweer nie dat die Afrikaanse letterkunde buite alle verband met die ander letterkundes van die wêreld beskou moet word nie, maar ek dink dat dit vanweë die taal waarin dit geskryf is sy eie standaarde kan opbou tot 'n mate wat onmoontlik is vir die ander letterkunde wat in Suid-Afrika beoefen word. As ons wyselik wil handel, dan eis ons nie dat die Engelse letterkunde hom moet hou aan die maatstawe en rëels van die Franse letterkunde nie; net so min behoort ons te eis dat die Afrikaanse letterkunde hom moet hou aan die maatstawe en reëls van die Nederlandse of Engelse of Duitse letterkunde. Maar binne die landpale van die Engelse letterkunde is die saak anders gesteld. Suid-Afrikaanse skrywers in Engels kan hulle nie losmaak van die Engelse tradisie nie, kan nie 'n eie rigting inslaan onafhanklik van die skrywers in Engeland en Amerika en ander gedeeltes van die Engelssprekende en Engels-skrywende wêreld nie. Hulle behoort aan 'n geheel waarvan Suid-Afrika maar 'n gedeelte uitmaak.

As ons die saak vanuit hierdie standpunt benader, dan slaan wat ons die Suid-Afrikaanse letterkunde in Engels noem, maar 'n swak figuur. Ek sou sê dat dit dan slegs deur twee skrywers verteenwoordig word — 'n digter en 'n prosaïs — wat verdien om in aanmerking geneem te word: Roy Campbell en Olive Schreiner. En dit moet erken word dat geen van beide onteenseglik eersterangs is nie.

Ek het dikwels gevoel dat Roy Campbell se bewustheid van sy afkoms uit die Skotse Hoogland 'n groter vormingskrag gehad

het op sy digkuns as sy geboorte in Suid-Afrika; en ek het dikwels gewens dat hy dit moet vergeet. Die *claymore* is ongetwyfeld 'n skilderagtige wapen, maar dit is positief ouderwets en dit lyk vir my dat selfs in die ou dae toe dit voortdurend in gebruik was, het die geslaagde hantering daarvan meer afgehang van die spierkrag van jou arm as van bedrewenheid. Campbell se satire — *The Wayzgoose, The Georgiad* en 'n paar epigramme — is claymore-agtig. Dit kap die slagoffers uitmekaar en laat hulle neerstort op die aarde, in pleks daarvan om aan hulle netjies stote toe te dien op dodelike punte soos met 'n rapier. Dat hierdie aanvalle dikwels verdien was en dikwels doeltreffend gemaak is, sal niemand betwyfel nie: 'n groter kennis van die satires van Campbell sal tot die voordeel strek van Suid-Afrikaners. Maar mens voel tog dat slegs 'n klein gedeeltetjie daarvan so smedig is dat dit bestand is teen die verroesting van die tyd. Blywender en gedenkwaardiger as uitings van menslike ervaring is sommige van sy korter gedigte soos *African Moonrise, The Theology of Bongevi, The Zulu Girl, Choosing a Mast, Autumn* en *Horses of The Camarque*. Diegenes wat om die een of ander rede nie die werk van Campbell waardeer nie, is geneig om daarin 'n uitgesproke ooreenkoms met, ja selfs onerkende nabootsings van sommige van die Franse digters van die einde van die negentiende eeu, te ontdek. Dit is waar, daar is 'n ooreenkoms: Campbell is miskien meer dank verskuldig aan daardie digters as waarvan hy bewus is. Ek is egter een van diegenes wat 'n persoonlike klank kan waarneem selfs in daardie gedigte wat oënskynlik die treffendste op Franse lees geskoei is. Wat belangriker is: hierdie persoonlike klank is die waarmerk van poësie, en dit klink duideliker óp in die werk van Campbell as in dié van enigeen van sy Engelssprekende voorgangers of tydgenote in Suid-Afrika.

Hierdie voorgangers en tydgenote van hom—wat het hulle gelewer wat van betekenis is? Af en toe 'n gediggie met 'n egte klank, maar grotendeels bleke nabootsings van swakker modelle as dié van Campbell se Franse leermeesters. Blaai 'n bietjie deur 'n verteenwoordigende versameling soos *The Centenary Book of South African verse*, waarin 216 stukke opgeneem is: af en toe kom ons 'n goeie gedig teen van Alice Mabel Alder, Mary Byron, Arthur Shirley Gripps, Kingsley Fairbridge, Denys Lefebre, Daphne Muir, Charles Ould en Francis Carey Slater. Maar hoe tydrowend is die arbeid nie om die skaarse brokkies goud byeen te samel uit al die slyk!

Nog tydrowender is die taak om die Suid-Afrikaanse romans in Engels deur te lees! Mens onthou Sarah Gertrude

Millin se *God's Stepchildren* en *Mary Glenn,* Daphne Muir se *A Virtuous Woman,* en Laurens van der Post se *In a Province.* Geeneen van die genoemde skrywers en ook niemand anders bereik die hoogtes van Olive Schreiner se *Story of an African Farm* wat nog steeds — ondanks die growwe gebreke wat dit aankleef — die enigste eerste-rangs roman is wat in Suid-Afrika geskryf is in Engels. Die gebreke daarvan is duidelik aan almal — verwarrende bou, die melodramatiese, die onoortuigende persone wat af en toe daarin optree, die uitgerekte vervelige en onsamehangende wysgerige beskouings waarmee dit aangedik is — maar hulle bring net so min die boek se ondergang te weeg as wat soortgelyke gebreke dit doen in Emily Brontë se *Wuthering Heights* of in Herman Melville se *Moby Dick.* Die gevoel en die opregtheid van die skryfster breek deur al die dooie stof waarmee sy haar uit onervarenheid belas het. *The Story of an African Farm* is onvernietigbaar — stralend en ontroerend en in die uitbeelding van minstens drie karakters — Otto, Waldo en Syndall — simpatiek en deurdringend. Sedertdien het daar nog niks in die Engelse romankuns in Suid-Afrika' verskyn wat so gespierd en intens is nie.

P. W. S. SCHUMANN

# BLY BY JOU LEES

**'n Toneelstukkie in Een Bedryf**

PERSONE:

ALBERT THERON, *'n toneelskrywer, voorheen 'n onderwyser.*
LODEWYK VAN VUUREN.
BANTJES, *'n jong man van verskillende ambagte.*
SIMON, *'n kaffer.*

TYD:

*Vandag, of 'n bietjie later.*

PLEK:

*'n Kamer in een van die appartementgeboue in Krugersdorp.*

ALBERT (deur die deur regs): Simon, Simon.
SIMON (agter): Ja baas.
ALBERT: Het jy vir baas Kruger gesê hy moet oor 'n halfuur met die huurmotor hier wees?
SIMON (verskyn): Ja baas.
ALBERT: Nou goed jy kan netnou die goed kom haal en dra dit by die trappe af en sit dit op die stoep neer.
SIMON: Dis goed my baas. Die baas hy gaan vandag weg?
ALBERT: Ja, toe loop nou.
SIMON: Die baas — hy darem maar baie goeie baas. Jammer die baas hy gaan weg. (Simon af.)
ALBERT: Hemel, waar's my beursie? (Hy werskaf rond soos iemand wat haastig is om sy goed gepak te kry) — o, hier is dit . . . . En hierdie rekenings . . . . die moet maar wag, sal seker nie verlep nie. Wie die duiwel kom nou hierheen, net soos mens op jou besigste is? (Voetstappe word agter verneem, dan klop daar iemand.) Binne. (Lodewyk kom binne.)

LODEWYK (met uitgestrekte hand): A, ek weet jy sal my nie meer ken nie, maar jy is Albert Theron.

ALBERT: Al slaat jy my dood — nee, ek weet nie — of is dit tog nie Lodewyk nie — my hemel, Lood is dit jy?

LODEWYK: Die einste, dan het ek darem in die tien jaar nie so verander nie?

ALBERT: Sit, man, wat bring jou hierheen? Ag ek meen, moenie dink ek is onbeskof nie, maar jy sien self ek is op die punt om te vertrek. Dis vreeslik jammer.

LODEWYK: Dis vreeslik gaaf — ek wil ook nie ongepoets wees nie, maar dis juis oor jou vertrek dat ek hier is. Verbeel jou, ek kom vanoggend weer hier op Krugersdorp uit vir die eerste maal in tien jaar tyd.

ALBERT: Kom kuier?

LODEWYK: Nee, ek is hierheen verplaas. En jy, hou jy nog skool?

ALBERT: Nee, opgegee, of liewer, die skool het my opgegee, kwytgeraak, uitgebraak . . . .

LODEWYK: En wat doen jy nou?

ALBERT: Ek is nou 'n unieke verskynsel. Ek is die enigste man van my professie in Suid-Afrika. Ek staan alleen. Daar's nie 'n ander in die hele land wat dieselfde amp het nie?

LODEWYK: Wat sou dit wees? Waarsêer? Of ten minste iemand wat die waarheid praat?

ALBERT: Wat is waarheid?!!!! Nee man, wag met die waarheid en gee my illusie. Ek leef deur illusie. Ek lieg om te lewe.

LODEWYK: Dis niks besonders nie.

ALBERT: My opleiding en ervaring as onderwyser net my besonder geskik gemaak daarvoor. Toe ook het ek die illusie gekoester dat ek 'n edele taak verrig, hoewel my onderbewussyn my onophoudelik geleer het dat ek maar net besig was om die groei van die jong verstandjies gade te slaan, net soos 'n mens by die strand die groeiende gety gade slaan, sonder om self iets daaraan te kan doen.

LODEWYK: 'n Pessimis het jy tog gebly. Maar alle gekheid opsy: Wat doen jy nou? Of leef jy van jou rente?

ALBERT: Ek is — kyk goed man — ek is die enigste professionele toneelskrywer in Suid-Afrika.

LODEWYK: En wat van André Huguenet, en Anton Ackermann en Wena Naude en Boris Boulanger en daardie spul dan?

ALBERT: Heilige onnoselheid! Dis almal toneelspelers, man, nie toneelskrywers nie.

LODEWYK: O ekskuus, jy skryf net die goed, en hulle speel dit.

ALBERT: Juis, ek kom nooit op die verhoog nie, behalwe by eerste opvoerings aan die end.

LODEWYK: Mag, dit moet maklik wees. Jy sit net die heel dag hier in die gemakstoel en skryf die goed, en hulle moet dit opvoer. Betaal hulle jou goed?

ALBERT: So, so. Maar jy moenie dink dis 'n maklike werk nie. Soms ontbreek die inspirasie.

LODEWYK: Inspirasie? Wat se goed is dit. O ja, nou val dit my by. Ek het 'n dosyn bottels gekry van my oom in die Boland. Hy is 'n wynboer. Sal ek een gaan haal?

ALBERT: Nee man, sit; ek het nie tyd nie. Die gebrek aan inspirasie is ook nie die ergste nie. Die ergste is wanneer die toneelstuk klaar is, die werk waaraan jy jou beste kragte bestee het, dele daarvan jy met jou hartebeeld geskrywe het, waarin jy die diepste emosies van die menslike siel gelê het, waarin jy . . .

LODEWYK: Ja, toe maar, ek verstaan. Wat gebeur dan daarmee?

ALBERT: Dan gaan dit oor in die hande van die akteurs, en ek moet jou sê dat van al die stompsinnige, onnosele, agterstevoor stommerikke wat hierdie aardbodem met hulle teenwoordigheid belas, daar niks erger is as 'n spul toneelspelers nie. Daar is uitsondering, dit moet ek erken, maar die grofste martelinge waartoe die menslike siel in hierdie lewe bestem kan wees, is niks so erg soos 'n man se gevoelens wanneer hy sien hoe sommige sogenaamde spelers sy woorde vertolk, die lompe aanstellerige houterige uiting wat hulle daaraan gee nie.

LODEWYK: My hemel, kry julle sulke moeilikhede ook?

ALBERT: Man, moenie praat nie. Ek staan nou op die punt om na Bloemfontein te vertrek. (By die deur): Simon, Simon. (Kyk op sy horlosie.) Nee, dis darem nog nie tyd nie. (Met sterk gevoel.) So'n ellendeling.

LODEWYK: Wie is die ellendeling?

ALBERT: O, dis die houtkop onnosel, Jurie Jooste, wat 'n vername rol in my nuwe toneelspel moet speel.

LODEWYK: Wat is die stuk se naam?

ALBERT: Dit is „Publieke Vyand No. 1," en hy moet die rol van John Dillinger vertolk.

LODEWYK: Watter soort rol is dit?

ALBERT: Glad nie te swaar nie. Hy moet op die end selfmoord pleeg. Ek was teenwoordig by die oefening in Johannesburg. Man, ek het byna die stuipe gekry. So'n lamlendige eselskop het jy in jou lewe nog nie gesien nie. Plaas dat hy speel, woel, werskaf (Albert doen alles pantomimies voor), staan hy met die pistool in die hand asof hy in die kerk 'n kollektebordjie voor die gemeente hou, en hy praat so beteuterd soos 'n kêrel wat sy nooi ekskuus vra dat hy haar laat staan en wag het. Maar ek sweer jou, ek gaan

van die kêrel ontslae raak as ek net iemand in sy plek kan kry.

LODEWYK: Wat omtrent Breytie, of is hy nie meer hier nie?

ALBERT: Breytenbach? Onmoontlik. Die man is te besig. Hy doen reeds drie man se werk.

LODEWYK: En Jan Vogel? As jy hom maar kon kry!

ALBERT: Uit die kwessie. Die man het nou sy eie skool en hy is so verlief daarop dat hy vir niks anders tyd het nie.

LODEWYK: En wat omtrent Yell, en Mackinnon, en daardie kêrels, of is hulle hier weg?

ALBERT: Ag man, lankal. Maar man, verskoon my, ek babbel net van my eie sake. Hoe gaan dit met jou? Het jy al 'n loseerplek of 'n huis? Is jy getroud? Is daar 'n familie?

LODEWYK: Nee nog nie, maar ek hoop jy gaan my help.

ALBERT: Ek jou help? Hoe so?

LODEWYK: Wel, as jy hier uitgaan, dan kan ek hier inkom. Of hou jy hierdie kamers? Hulle lyk mos groot genoeg al het 'n man 'n familie. Jy moet weet ek was by Du Toit en Harthan en by Bailey en by Wassermann en die hele spul en daar is nie 'n huis of 'n loseerplek êrens in Krugersdorp te kry nie. Toe hoor ek toevallig dat hierdie plek vandag hier leeg kom, en — voila.

ALBERT: Wel seker, seker man, soos ek sê, vertrek ek netnou na Bloemfontein. Ek is nie aan tyd of plek verbonde nie. Ek kan daar net so goed skryf as hier, en daar is 'n paar baie goeie vriende by wie ek wil kuier. Ek weet nie of Krugersdorp my gou weer sien nie. Bring maar jou goed in. Ek verdamp netnou.

LODEWYK: Ek is nou hier. Ek sal sorg dat ek terug is voordat jy vertrek. (Wil afgaan.)

ALBERT: Goed, maar dan moet jou gou maak. (Lodewyk af.) Ses boordjies . . . . twaalf dasse . . . . magtig, die man weet nie eens hoe om 'n pistool vas te hou nie. (Hy maak pantomimiese bewegings, asof hy die een is wat in wanhoop sy eie lewe neem. Hy gooi sy arms in die lug, soek na 'n pistool in sy sak, gedra hom asof hy voor 'n spieël staan, haal sy pyp uit en hanteer dit soos 'n pistool, neem 'n houding van wanhoop aan, beduie met sy hande, druk die „pistool'' teen sy kop en knip sy oë terwyl hy „aftrek.'' Daar klop iemand aan die deur. Hy skrik, steek die pyp in sy sak, gaan sit op die stoel en roep): Kom maar in. Lodewyk..

(Bantjies kom in. Met die eerste oogopslag lyk hy baie armoedig gekleed, maar dis net omdat hy sy broekspype onder afslaan, en sy baadjiekraag voor opgeslaan het, en die twee kante met 'n speld vasgesteek het. Sy hare is effens deurmekaar. Hy bly in die deur staan.)

ALBERT: Kom maar in jong . . . . O, ek dag . . . . ja, wat kan ek vir jou doen?

BANTJES (soos iemand wat nou net 'n skielike besluit geneem het): Ek vra geen aalmoes nie. Ontstel u dus nie. Ek is geen bedelaar, ek verkoop ook nie vuurhoutjies of skoenveters of hemdeknopies nie.

ALBERT: Ja?

BANTJES: Ek het dit afgeleer om 'n beroep te doen op my medemens se menslikheid, want . . . . wie sê dat ek self menslikheid besit? En selfkennis, soos u weet, is by almal die skraalste.

ALBERT: Ek staan op vertrek, ek moet . . . .

BANTJES: Nie 'n volle minuut nie, skaars 'n halwe, sal ek u ophou. Maar u sal my tog vergun om u mensekennis te verryk — mensekennis, die enigste waaragtige wetenskap, die enigste kunde wat geen skool, geen universiteit, u kan leer nie.

ALBERT: Selfs nie eens 'n korrespondensiekollege nie?

BANTJES: Pragtig — 'n sin vir humor — hoe kostelik, die kostelikste gawe wat die gode aan die mensekinders kan verleen. As daar maar . . . .

ALBERT: Jy moet my regtig verskoon, ek moet vanoggend nog . . . .

BANTJES: Ja vriend . . . . of meneer, soos u wil, opdat ik u niet ophoude, soos Tertullus vir die apostel Paulus gesê het. Ek vra u net een ding, en dit is . . . (pouse).

ALBERT: Ja wat?

BANTJES (indrukwekkend): Geloof. Want in my sien u 'n wandelende moraal, meneer, ek het ook 'n sin vir humor, ek kan ook lag vir 'n grap, maar het u al opgelet dat humor en tragedie baie na aan mekaar verwant is, dat die lag en die traan boesemvriende is, dat galgehumor die enigste waaragtige humor is, dat die humoristiese mens op sy beste is dan wanneer die dood sy vleugele oor hom uitstrek, soos in my eie geval?

ALBERT: Ag nee, so erg is dit tog nie.

BANTJES: U vergis u, maak u nou maar klaar vir 'n unieke ondervinding — vir 'n ondervinding wat u in staat sal stel

. . . . u is tog lid van 'n klub, nie waar? . . . . wat u in staat sal stel om aan elke vreemdeling te kan sê: man, ek het nou die dag iets belewe, iets wat, as ek nou nog daaraan dink, my hare op my kopvel laat lig, iets wat . . . .

ALBERT (val hom weer in die rede): Ja toe gou, sê maar gou wat dit is — die uniekheid neem ek aan.

BANTJES (haal met 'n skielike gebaar 'n pistool te voorskyn): Weet u wat dit is meneer, weet u wat dit is? 'n Skynbaar dooie voorwerp, 'n gewrog van mensehande, maar 'n groter troos is daar vir 'n wanhopende mensdom nie. Dit is leidstar, 'n open u sesame, dit is 'n goue sleutel wat alle raadsele van die lewe ontsluit, dit is die soewereine heelmiddel waarna 'n Aesculapius en 'n Galenus tevergeefs . . . .

ALBERT: Dis 'n verduiwels gevaarlike ding. Sit dit neer, man, die ding kan afgaan.

BANTJES: Moenie vrees nie, u is hierby nie betrokke nie, behalwe slegs as toeskouer. Die hoofpersoon in hierdie toneel gaan wees iemand anders, iemand wat deur die noodlot reeds soseer heen en weer geslinger is, iemand wat soos 'n jakkals binne 'n jakkalsdraadkamp vasgekeer is, maar gelukkig tog hierdie een middel kan aangryp soos 'n drenkeling 'n strooitjie aangryp.

ALBERT (om sy gedagte af te trek): Dis 'n pragtige pistool, en dit lyk hy's nuut ook.

BANTJES: Ongetwyfeld. Hy het my £18 gekos — u glo my nie? Ek verseker u — ek het niks aan my wat nie eersteklas is nie — kyk my klere — veel het ek nie aan nie, u kan sien die stof is van die beste, hoewel oud. Dis hierdie fatale eienskap van my, of noem dit 'n gebrek, wat my die afgrond al verder ingestoot het, totdat ek nou aan die einde van my loopbaan . . . .

ALBERT: Laat ek dit 'n oomblikkie bekyk.

BANTJES (Pouse. Hy oorwen sy agterdog, maar kyk tog vir Albert skerp aan): Dit bekyk? Waarom nie? Waarom sou ek aarsel? (Hy gee dit.) U is eerlik, dit kan ek aan u oë sien, u sal my troos nie van my afvat nie — en al wou u, dan sou ek my soos 'n tier (met 'n gevaarlike gebaar) op u werp . . . . (Albert gee die pistool terug.) O dankie meneer (hy streel die pistool) my kleinood, my juweel.

ALBERT: Ja, dis 'n pragtige ding. Maar kyk, my liewe vriend . . .

BANTJES: Ek weet al wat u wil sê. Nee, meneer, my besluit staan vas, onwrikbaar vas. (Met 'n tragiese gebaar.) My einde is daar. Sonlig en reën, kleurespel en blommegeur,

alles verby. Selfs al wou u my nou £10 in die hand stop, selfs dit sal geen verandering maak nie — ek kon weer begin, weer van vooraf aan die noodlot en my ongelukkige gestarnte trotseer, maar nee, ek het besluit, soos Shakespeare sê:

> To shake the yoke of inauspicious stars
> From this world-weary flesh

Vaarwel meneer, adieu sonlig, adieu o soete lewe, ek sê u vir ewig vaarwel.

ALBERT (spring op): Halt. Man, is jy rasend? (Probeer sy hand vashou.) Is so iets moontlik? Laat ek jou smeek. Man, bedink . . . .

BANTJES (weer hom af): Die tyd vir dink is verby, ook die van praat. Dis die daad wat nou van my vereis word. (Staan al meer rond in die kamer en probeer Albert weghou.)

ALBERT: Luister, ek het 'n plan. Ek gaan op reis. Ek het 'n rewolwer nodig. Ek gee jou sy prys. Dê, vat, hier is £18. (Hy haal haastig sy beursie te voorskyn.)

BANTJES (met 'n moedelose gebaar): Ag twyfel . . . .

ALBERT (dringend): Geen twyfel. Die waarheid. Hier is die geld man. Wees dapper. Begin die lewe weer. Jy kan as jy net wil . . . . as jy net vir jouself sê: ek wil.

BANTJES (met 'n sug): U betower my. Moet ek my wiel dan maar weer teen die skouer sit? — Ag ek meen my skouer teen die wiel. Helaas, ek mag nie weier nie. (Vat die geld.)

ALBERT (klop hom op die skouer): Natuurlik nie. Hou maar moed en alles sal regkom, sê Jan Brand. Gee hier. (Hy vat die pistool en steek dit in sy sak.) Toe, wees 'n man en maak 'n plan. Sê net ek kan die vrees verban, dan gaan dit aan . . . . my hemel, waar kom hierdie rympies vandaan? (Hy gee hom die laaste banknoot.) Jy moet dit vat — toe, daar's jou pad, en laat maar spat. Die lewe sat? Man, dis 'n skat! Hoe sê jy? Wat? — My magtig, weer 'n spul rympies — dis altyd so met my as ek opgewonde is, dan moet ek eintlik koes vir die goed. (Bantjes af.) Dit kom daarvan as mens heeldag sit en toneelskrywe . . . . Die arme drommel . . . . ek moes hom darem meer uitgevra het . . . . hom leer ken het. Sal so'n kêrel nie 'n uitmuntende onderwerp vir 'n toneelspel uitmaak nie. Dis 'n sielkundige studie van die eerste water. Simon, Simon. Hoe laat is dit? Ek moet nog eers bank-toe. Simon.

SIMON: Ja baas.

ALBERT: Vat die twee handkoffers en sit hulle voor die deur. Die tyd is baie kort. (Albert af.)

SIMON (soek die asbakkie en kry dit eenkant op 'n tafeltjie): Ai, die stompies. Net ene. (Hy steek hom op.) Aikona, die baas rook, ja, hy neuk die stompies sommer deur die venster, tse, tse, ttse. (Hoor stappe.) Hier kom die baas weer. (Hy gryp gou die koffers.)

LODEWYK (verskyn met 'n paar handkoffers): Waar is baas Albert?

SIMON: Hy's weg baas. Nou net weg. Baie haastig. Ek vat sy goed. (Af.)

LODEWYK (alleen): Magtig, dis 'n geluk. Ek het nie gedink ek kry nog 'n rusplek vanaand hier in Krugersdorp nie. Vandat die plek nou vyftig jaar oud is, word hy so bedrywig soos 'n Parlementslid net kort voor die eleksie. Ek sou hom nie geken het nie. (Stappe.) O, hier kom hy weer. (Bantjes weer binne.)

BANTJES: U woon hier?

LODEWYK: Ja, ek woon hier, nog nie lank nie, maar darem. Die vorige eienaar is hier uit. Nie lank nie, maar definitief uit. Ja?

BANTJES: U woon tog, u is in die land der levenden, maar ek? . . . . Nogtans, ek vra geen aalmoes, ek verkoop ook nie vuurhoutjies of skoenveters of hemdeknopies nie . . . .

LODEWYK: Dis gaaf.

BANTJES: Ek het dit afgeleer om 'n beroep te doen op my medemens se menslikheid — en nogtans wil ek u mensekennis verryk, mensekennis, die enigste waaragtige wetenskap, die enigste kunde wat geen skool, geen universiteit u kan bybring nie. Ek vra u net een ding, meneer, en dit is . . . .

LODEWYK: Wat?

BANTJES: Geloof. Want in my sien u 'n wandelende moraal, 'n moraal met 'n humoristiese sy, want humor is verwant aan tragedie, soos in my geval.

LODEWYK: Werklik?

BANTJES: Ja meneer, en ek versoek u: maak u klaar vir 'n unieke ondervinding. Hierdie pistool (ruk skielik net so een soos flussies te voorskyn) — dit het my £18 gekos, maar ek besit nou eenmaal die ongelukkige eienskap om niks aan my te duld nie, behalwe wat allerbes is — hierdie pistool, my juweel, my kosbare kleinood, my boesemvriend.

LODEWYK: Dit lyk my dis regtig 'n mooie. Maar wat wil jy nou eintlik daarmee aanvang? Wil jy jouself doodskiet, en moet ek sit en kyk?

BANTJES: U is toeskouer — daarin het u gelyk. Die hoofpersoon in hierdie toneel gaan iemand anders wees, iemand wat deur die noodlot reeds soveel heen en weer geslinger is, iemand wat soos 'n jakkals binne 'n jakkalsdraadheining vasgekeer is, maar gelukkig nog hierdie een middel kan aangryp om sy ellende, sy skrynende wee (sy stem raak bewoë) sy gebroke hart te wreek op 'n koue en gevoellose wêreld. (Hy gee 'n paar snikke.)

LODEWYK: Nou ja toe, trek los dat ek sien.

(Op hierdie oomblik kom Albert stilletjies, maar nie opsetlik geheimsinnig, in die kamer. G'n een van die twee merk hom. Hy verstaan eers gladnie wat gaande is nie. skielik egter, nog lank eer Bantjes klaar gepraat het, merk hy dit en mens kan sy gevoelens op sy gesig lees.)

BANTJES (neem sy tragiese houding aan): Ja meneer, my besluit staan onwrikbaar vas. My einde is daar: sonlig en reën, kleurespel en blommegeur, alles verby. Selfs al sou u my nou £10 in die hand stop (Lodewyk skud sy kop), ek vrees dit sal geen verandering maak nie — ek kon weer begin, weer van vooraf aan die noodlot en my ongelukkige gestarnte trotseer, maar nee, ek het besluit, soos Shakespeare sê:

"To shake the yoke of inauspicious stars
From this world-weary flesh."

Vaarwel meneer, of u nou 'n besef het van wat tragedie is of nie, adieu sonlig, adieu soete lewe, ek sê u vir ewig vaarwel.

ALBERT (kom skielik nader): Halt. (Hy gryp Bantjes aan die bors.) Jou skurk, jou ellendeling. Sê nou nog net een woord (hy ruk hom in die kamer rond. Die pistool val uit sy hand. Lodewyk, wat skud van die lag, tel dit op en sit dit op die tafel) van hierdie rympie op wat jy uit jou kop geleer het en ek slaat jou laaste tand by jou gorrel af. Jou niksnuts se vuilgoed, wat beteken dit? Kom jy uit 'n gestig, of uit 'n hospitaal of sal ek jou daarheen stuur? (Hy skud hom.)

LODEWYK (kom tussenbei): Wat de ongeluk is nou los, Albert? Wat het hy vir jou gemaak?

ALBERT: Die duiwelskind was 'n kwartier gelede hier by my in hierdie einste kamer.

(Bantjies staan intussen eenkant toe, slaan sy kraag af, sy broekspype op, kam sy hare, ens.)

LODEWYK: Ja, en toe?

ALBERT: En sê vir my daardie einste rympie op wat hy nou net vir jou gesê het — dat hy 'n wandelende moraal is en van Shakespeare en al daardie goed.

LODEWYK (lag): En jy eet dit vir soetkoek op?

ALBERT: Man, hy't my totaal beet gehad. Ek het nog nooit 'n man so sy rol sien speel nie.

LODEWYK: Dit wil ek jou glo, met al jou ondervinding.

ALBERT: Ek gee hom toe £18 vir sy pistool — kyk hier is dit, want hy sê mos dis wat dit hom kos.

LODEWYK (lag nog meer): Ek het ongelukkig nie so'n ding nodig gehad nie, anders wie weet.

ALBERT: En gedoriewaar of hy nie hier by jou met dieselfde storie kom nie. (Tot Bantjes.) Skaam jy jou nie? As ek jy was, sou ek my gesig nie weer onder witmense wys nie. En kyk hoe netjies is hy aangetrek. Ek sou gesweer het hy's 'n bedelaar.

BANTJES: In 'n sekere sin, ja. U het my professie tog al seker geraai.

ALBERT: Natuurlik ja. Jy's 'n boef, 'n skurk, 'n skelm, 'n opligter.

BANTJES: In 'n sekere mate. Alle mense is tog leuenaars. (Tot Lodewyk): U sal die rewolwer tog seker as 'n aandenking wil bewaar, nie waar nie, meneer? Die eintlike prys is £12 10s., maar u kan dit kry vir £11.

ALBERT: Die onbeskaamdheid! Wat de duiwel *is* jou professie?

BANTJES: Soos u self sien: ek is 'n handelsreisiger vir Blimington en Kie. Ons verkoop alle soorte vuurwapens rewolwers, koeëlgewere, haelgewere, patrone, ammunisie, ook windbukse, koeëltjies, salongewere met hul toebehorings, asook alle soorte sportgereedskap, visstokke vir hengelaars, met hoeke van enige moontlike soort patroon, enige soort vlieë wat in Suid-Afrikaanse waters gebruik kan word. Alles is by ons te kry, hier het u 'n volledige katalogus, met gekleurde illustrasies, tesame met die pryslys. Laat my toe om u te bedien: enigiets vanaf 'n damesrewolwertjie — kyk maar op bladsy 11 onderaan — tot 'n olifantgeweer.

(Bantjies sê dit alles soos 'n rympie, soos iets wat hy al baiemaal tevore gesê het.)

ALBERT: 'n Olifantgeweer?

BANTJES: Ja, wat u gebruik op die jag op olifante, renosters, en enigiets wat 'n baie dik vel het.

ALBERT (wraaksugtig): 'n Baie dik vel? Dit is die soort geweer wat ek op die oomblik nodig het.

BANTJES: Pragtig meneer, dit kos net £25. Verstelbare visier, verstelbare verkyker-lense van die Zeissfabriek — kyk op bladsy 19 in die linker-bokantse hoek.

LODEWYK: En doen jy goeie besigheid?

BANTJES: Ek weet nie meneer. Vandat minister Pirow begin het met sy bewapening, kry die publiek hulle gewere en skietgoed deur die verdedigingsmag of die skietverenigings, en ons privaat firmas kry maar min aftrek.

LODEWYK: Hoeveel het jy al hierdie maand verkoop?

BANTJES: Nie baie nie meneer — uiters min — om die waarheid te sê . . . .

LODEWYK (terwyl hy Albert se rewolwer van die tafel opneem): Seker net een.

BANTJES: Ek het gesweet daarvoor, meneer, meer as ek nog ooit in my vorige professie gesweet het.

LODEWYK (laggend): Wel ek moet sê jy's die indrukwekkendste verkoper wat ek ken. Ek wil nog die high-geared Yankee salesman sien wat jou gaan klop.

BANTJES: Wel sien meneer, daar is 'n rede voor.

LODEWYK: Dit wil ek glo. Jy is nog maar nuut in die besigheid, anders het jy iets beters uitgesoek om te verkoop as rewolwers.

BANTJES: Dis waar, meneer. Ek het met die professie maar 'n paar maande gelede begin. Dis nie my werk nie, ek weet niks van die besigheidskant daarvan nie.

LODEWYK: Dit wil ek jou ook glo. Wat was jy voorheen?

BANTJES: Ek dink u kan dit vanself ook raai?

ALBERT: Ja, watter skelmstukke het jy toe beoefen? Was jy 'n prokureur?

BANTJES: Gladnie meneer. My professie was die van 'n akteur, 'n toneelspeler.

LODEWYK: 'n Toneelspeler! My magtig, nou dat jy dit sê — dis g'n wonder nie. En hoekom het jy nie daarby gebly nie?

BANTJES: Glo my as jy wil, soos Ripley sê, maar dit is die waarheid, meneer, wat ek jou flussies vertel het.

LODEWYK: Waarvan?

BANTJES: Dat ek nie met enige middelmatigheid tevrede kan

wees nie. (Ernstig.) Dit is waaragtig 'n eienskap van my wat my al baie ongelukkig gemaak het.

ALBERT (sarkasties): Jy het my simpatie.

LODEWYK: Maar dit is iets wat jou juis vooruit moes help. Was jy dan 'n mislukking?

BANTJES: Geensins. Daar het dit nie geskort nie. Maar, (skouer-ophalend) wat help dit om te praat? As u kennis had van die Afrikaanse toneel.

LODEWYK: Dit het ek nie, maar ken jy hierdie meneer? Sy naam is . . . .

BANTJES: Laat maar staan, meneer. Hy sal my tog nie wil ken nie. En buitendien, daar is net een man in Suid-Afrika wat die toneel deur en deur ken, en hy sit in Bloemfontein.

LODEWYK: En sy naam?

BANTJES: Sy naam is Albert Theron.

LODEWYK: Nou ja, nou ja. En dink jy baie van mnr. Albert Theron? Het jy hom al ontmoet?

BANTJES: Nog nooit nie, meneer. Maar ek eer hom as 'n man wat die regte opvatting het van die toneel en die teater.

ALBERT: En wat is dit as ek mag vra?

BANTJES: Hy besef soos min dit besef dat die toneel 'n heiligdom is, waar ernstige mense bymekaarkom tot onderlinge stigting, waar akteurs en gehoor meewerk tot bereiking van 'n gemeenskaplike doel, waar 'n skepping plaasvind, 'n skepping van 'n gees, of van iets geesteliks wat nie tevore bestaan het nie, 'n gees wat, uitgaande van die skrywer, eweredig gedeel word deur die ander deelhebbers, die toneelgroep aan die een kant en die toehoorders aan die ander — egter slegs in die mate wat hulle in eenklank is met mekaar.

ALBERT: Eenklank!?? Jy ken die gehore van vanjaar nie, veral hier aan die Rand, besoedel soos hulle is met die verpesting van die rolprent.

BANTJES: Die ingelegde toneel, die blikkiesdrama, die masjinale massaproduk. Meneer, gee my u hand, u verstaan my.

ALBERT: Lodewyk, die man praat so na my hart.

LODEWYK: Maar Albert, sê hy nie sommer weer 'n rympie op nie?

BANTJES: Albert? U heet Albert?

LODEWYK: Theron. Jy weet seker dis meneer Albert Theron, die enigste professionele toneelskrywer in Suid-Afrika.

BANTJES: U skeer seker die gek met my, dis nie moontlik nie.

LODEWYK: Ek vertel jou die waarheid, man. Kyk, hier is sy hoed, daar staan sy naam.

BANTJES: Meneer Theron, hier is die £18, gee my maar asseblief die rewolwer terug.

ALBERT: Nonsens, dit was 'n eerlike ruil.

BANTJES (baie dringend): Werklik meneer, die geld sal brand in my sak. As ek dink dat ek 'n man soos u ontroof het, dan kan ek . . . . ja dan kan ek byna 'n tweede selfmoord pleeg.

ALBERT: Bly stil, ek hou die rewolwer. Ek vertrek nou op hierdie oomblik na Bloemfontein . . . .

BANTJES (tussenin): Ek het gemeen u was al weg.

ALBERT: En ek gaan die rewolwer saamneem; en as (tot Lodewyk) daardie verduiwelde eselkop wat die rol van Dillinger moet speel, nie 'n bietjie meer lewendig word nie dan maak ek hom dood.

LODEWYK: O ja, jy soek iemand om selfmoord te pleeg. Hoeveel betaal julle hom? My hemel Albert, as jy iemand kan kry om sy plek te neem, kan jy hom dan uitskop?

ALBERT: Ja.

LODEWYK: Sonder kennisgewing?

ALBERT: 'n Halfuur is genoeg.

LODEWYK: En 'n ander in sy plek insit?

ALBERT: Ja, maar waar gaan ek die kry?

LODEWYK: Daar staan die man. (Wys op Bantjes.)

BAMTJES: Wat . . . wat is nou aan die gang?

ALBERT (nog nie herstel van sy verbasing): Jy meen hy?

LODEWYK: Wie anders. Ek reken jy 't self gesien hoe hy die rol kan speel van 'n man wat selfmoord pleeg.

ALBERT: My hemel Lodewyk, vat so. (Hy skud hom heftig die hand.) En dat ek nooit daaraan gedink het nie! Natuurlik is hy net die man. 'n Man duisend. Vat so (hy skud ook Bantjes se hand) en kom dadelik, die trein vertrek oor tien minute (terwyl hy op sy horlosie kyk).

(Simon by die deur.)

SIMON: Baas, baas Kruger is hier met die huurmotor.

ALBERT: Is daar plek vir twee?

SIMON: Ja baas, die motor hy is leeg.

ALBERT: Goed, dag Lodewyk, leef lekker. (Haak in met Bantjes.) Kom, ek het nou weer moed.

BANTJES: Maar wat . . . hoe . . . waar . . .

ALBERT: Toe maar, ek sal jou alles op die trein vertel

(Onderwyl hy verder praat, val die gordyn.)

# INHOUD

## ARTIKELS



## OORSIGTE VAN DIE JONGSTE NEDERLANDSE, VLAAMSCHE, DUITSE, AFRIKAANSE LETTERKUNDE EN VAN DIE ENGELSE LETTERKUNDE IN SUID-AFRIKA.



## TONEELSTUK IN EEN BEDRYF



## AFBEELDINGE